J. du Plessis
van de Schrijver

# KERK EN SENDING IN SUID-AFRIKA

P. J. S. DE KLERK

VRIJE UNIVERSITEIT TE AMSTERDAM.

# KERK EN SENDING IN SUID-AFRIKA

## ACADEMISCH PROEFSCHRIFT

TER VERKRIJGING VAN DEN GRAAD VAN

DOCTOR IN DE HEILIGE GODGELEERDHEID,

OP GEZAG VAN DEN RECTOR MAGNIFICUS

DR. C. VAN GELDEREN,

HOOGLEERAAR IN DE FAKULTEIT DER LETTEREN EN WIJSBEGEERTE,

IN HET OPENBAAR TE VERDEDIGEN

OP VRIJDAG 16 NOV. '23, DES NAMIDDAGS TE 2½ UUR,

IN HET GEBOUW VAN DE MAATSCHAPPIJ
VOOR DEN WERKENDEN STAND, KLOVENIERSBURGWAL 87—91,

DOOR

PHILIPPUS JAKOBUS STEPHANUS DE KLERK
GEBOREN TE PHILIPPOLIS O. V. S.

H. A. VAN BOTTENBURG — AMSTERDAM — 1923.

«Hoemeer wij het Evangelie uitvoeren naar buiten, hoemeer wij ervan tehuis hebben».

«De gemeente die ophoudt eene Evangeliseerende gemeente te zijn, zal ophouden eene Evangelische gemeente te zijn»

Aan die end van my studieloopbaan voel ik my hart vervul met dankbaarheid, allereers aan God Almagtig, wat deur alle moeilikhede nog steeds my weg voorspoedig gemaak het, en dan aan my ouers vir die opofferings wat hulle hul steeds getroos het.

Dankbaar wil ek hier erken die welwillende hulp my gedurende my studie-tyd hier in Holland betoond deur u Hooggel. H.H., Professore van die Teologiese Fakulteit, Dr. Grosheide, Dr. van Gelderen, Dr. H. H. Kuyper, en Dr. Hepp. Insonderheid my dank aan u, Hooggeleerde Promotor, Prof. Dr. G. Ch. Aalders, vir die belangstelling en bereidwilligheid wat u betoon het in my werk, hoewel dit 'n Afrikaanse onderwerp is.

Met groot waardering en aangename herinnering denk ek terug aan my teologiese opleiding te Potchefstroom Transvaal, waar ek die hegte fondament vir my verdere studie mog lê. Dis my dan ook aangenaam my dank aan u Hooggel. Professore te betuig, by wie ek my teologiese opleiding aldaar mog ontvang, in die besonder aan u Hooggel. Prof. Dr. J. D. du Toit by wie ek die grootste gedeelte van die hele kursus mog deurmaak.

Verder moet ek my dank uitspreek aan die Hooggel. Sendingsprofessore, Julius Richter, C. Mirbt, T. Hoekstra en H. Beets, wat my met die grootste bereidwilligheid ontvang het en die nodige informasie verstrek het.

Ook die bibliotekarisse in Nederland, Duitsland en Londen

wens ik te bedank vir die bereidwilligheid om steeds hulp te verskaf; ook u Prof. J. du Plessis, vir die welwillendheid dat ek te Stellenbosch gedurende my wag-tyd op die boot, in u goed-voorsiene studeerkamers kon rondsnuffel.

En waar die tyd van afskeid gekom het is dit my aangenaam nog terug te denk aan die gesellige tydjies wat ek by menige gasvrye Hollandse gesin mog deurbring, veral met my rondgaan Sondags in die Geref. gemeentes.

Verder het ek my bedien van my moedertaal nie omdat ek daardeur die weg vir Nederland wil afsny nie, maar omdat ek veral vir Suid-Afrika skrywe.

---

# VOORWOORD.

Hierdie proefskrif wil geen geskiedenis van die sending in Suid-Afrika gee, maar wil meer prinsipieel wys op die verhouding wat daar in die verlede was tussen Kerk en Sending en hoe ons volgens Geref. Kerkreg ons die verhouding moet voorstel.

Om krities te werk te kan gaan, moes voorop dus eers 'n uiteensetting van die verhouding in die H. Skrif en in die geskiedenis gaan. Verder breng die verhouding mee dat die sending ook moet kom tot 'n regte sendingsmetode, wat nogal van belang vir Suid-Afrika is.

Waar ons dus krities die lyn moes deurtrek, daar kan die kritiek op die sending van ons Nederd. Geref. broeders geen blyk van «exclusivisme» wees. Inteendeel waardeer ons ten hoogste wat God deur Sy genade deur hulle vir die uitbreiding van Sy Koninkryk gedoen het, alleen tot betere samewerking en verstandhouding was dit nodig op die principia te wys.

---

# INHOUD.

## HOOFSTUK IV.

### Kerklike Sending.

# INLEIDING.

Alvorens die verhouding van kerk en sending in Suid-Afrika te behandel, moet eers nagegaan word hoe ons in die algemeen ons die verhouding moet voorstel. Dis 'n verblydende verskynsel dat die kerk haar hoe langer hoe meer bewus word van haar roeping om die sending met krag aan te pak, en vir die sending steeds warmer belangstelling en groter offervaardigheid toon [1]. «Onze eeuw is zich bewust geworden van de missionaire roeping der kerk» het Dr. Kuyper geskrywe aan die uitgang van die 19de-eeu [2]. Nie alleen is aan die Hoë Skole van Protestantse en Roomse kant leerstoele vir die sendingswetenskap opgerig nie, maar veral is daar 'n seker drang te bespeur om die sending in suiwerder kerklike bane te lei. Immers, dit word almeer besef dat sending roeping en taak van die kerk van Christus is. Die kerk tog is van goddelike oorsprong, haar oorsprong is in Gods Besluit; uit Sy Besluit daal die kerk neer op die aarde.

Dus geen menslike instituut, maar uitstraling van *die* kerk wat in Gods raadsbesluit lê [3].

Die kerk is also realisering van die verkiesing [4], 'n ver-

---

[1]) Dr. H. Bavinck in *Triumfen van het Kruis*, deur Dr. Henry Beets, Kampen 1914, p. 7.

[2]) Dr. A. Kuyper, *Encyclopaedie der Heilige Godgeleerdheid*, Amsterdam 1894, Dl. III 277.

[3]) Dr. A. Kuyper, *Uit het Woord*, VI 22.

[4]) Dr. Bavinck, *Geref. Dogmatiek* [3], IV 322.

kiesing in Christus, daarom heet sy die liggaam van Christus, 1 Kor. 12 : 27, Ef. 5 : 23. Hierdie liggaam is 'n «vergadering van Christgelovigen», wat as gelowiges één Here, één God en Vader het, één Gees, Ef. 4 : 4—6, in wie se gemeenskap hulle lewe. Op Finksterdag het Christus Hom aan Sy gemeente met al Sy charismata meegedeel, Hy het 'n mag en regering aan Sy kerk toegeken omdat Hy juis deur haar al Sy uitverkorene byeenvergader. Sy is dus 'n lewende, aktiewe, handelend optredende kerk. Haar taak en roeping is die byeenvergadere van die kindere Gods, om die deur die sonde verstrooide mensheid weer tot één organies geheel te vorm, Ef. 2 : 21. Dis haar sendingstaak.

Die sending is also self in Gods Raad gegrond. Christus stel Self die sending voor as in Gods Raad gegrond «wanneer Hij, de Middelaar-Uitzender, zichzelf bij voorkeur den door den Vader gezondene noemt» [1]). Die sending is dus onderdeel van die groot raadsplan tot weeroprigting van alle dinge. God Self realiseer hierdie raadsplan, en derhalwe ook die sendingsgedagte, in die geskiedenis. Hieruit blyk dat die doel van die sending nie kan wees nie om enkele siele te red (metodisties), maar om die Verbondskring, d. i. die gemeente tot sy ruimste grense te doen uitgroei, of soos Voetius dit genoem het, die kerk te plant [2]). Dit gaan uit van die veronderstelling dat die Soon van God Hom uit die ganse menslike geslag 'n gemeente vergaar, tot die ewige lewe uitverkore [3]). Daarom is die hoogste doel alleen om God te verheerlik, «tot heerlijkheid Gods,

---

[1]) Dr. F. E. Daubanton, *Prolegomena van Protestantsche Zendingswetenschap*, Utrecht 1911, p. 18.

[2]) Kuyper, *Uit het Woord*, VI 13.

[3]) *H. Kat.* vr. 54.

des Vaders». Dis die einddoel van Jesus Se koms, die einddoel van Sy gemeente, ook de einddoel van die sending [1]. Dis die punt waarvan die Kalvinis uitgaan, dis die doel waarnaar hy strewe. Daarom rus die Geref. Kerke nie vóór hierdie ideaal bereik is: «Van zee tot zee zal Hij regeren». Daarom ook is sending drywe 'n deur en deur Kalvinistiese daad. Immers solang die πλήρωμα van die uitverkiesing nog nie ingegaan het, kom die toekoms nie.

Maar juis daarom vra die Gereformeerde ook by die sending weer naar die beginsels van Gods Woord. In Metodistiese sendingskringe word die studie van sendingsbeginsels te veel geminag. Hulle hou van aksie, op die principia kom dit nie veel aan nie [2].

By die lig van Gods Woord wil ons daarom nagaan hoe Christus Sy kerk plant onder die nie-christelike volkere, tot vervulling van Gods Raad omtrent hulle; ook, hoe Christus op die kerk as instituut hierdie taak gelê het om deur haar al die lede van Sy liggaam byeen te vergaar. Christus plant Sy kerk deur Sy kerk. Wel kan Christus as Koning Sy middelaarskap uitoefen sonder enige diens van mense, Hy kan Sy gemeente vergaar, geestelike en hemelse seëninge uitdeel, sonder hulp van instellinge en persone. Maar dit was Sy welbehae om by die uitoefening van Sy amp gebruik te maak van die diens van mense, om deur hulle Sy Evangelie te predik aan alle kreature. Daartoe bestaat die kerk as instituut. Sy is dus geen produk van die gemeente, maar instelling van Christus [3], en assodanig was sy altyd

---

[1]) *Acta*, Sinode Middelburg 1896, p. 66.

Dr. A. Kuyper op 11de Jaarfees van die Nederl. Geref. Sendingsvereniging. Sie «*De Reformatie*» van 11 Aug. '22.

[2]) Ds. H. Dykstra in *De Macedoniër*, 1914, p. 329.

[3]) Bavinck, *Geref. Dogm.*[3] IV 356, 359.

op een of ander wyse georganiseer en institutêr ingerig [1].

Daarom ken 'n man as Voetius dan ook aan die ecclesia instituta so'n hoë waarde toe [2], en laat hy deur haar die sending geskied, immers sending is plantatio ecclesiarum [3]. Die kerk plant haar dus self voort deur middel van die ampte wat Christus aan haar toevertrou het, en die terrein van haar voortplantingswerk is die nie-Christelike volkere [4]. Dis die objek van haar sending. Deur die kerk drywe Christus dus self sending. *καθὼς ἀπέσταλκέν με ὁ πατήρ, κἀγὼ πέμπω ὑμᾶς*, Joh. 20 : 21. Gods sending van Jesus is dus prototiepe van die sending wat Jesus doen deur Sy kerk. Treffend teken Godet aan: «Il n'y a proprement qu'une mission du ciel à la terre, celle de Jésus. La leur (s. l. celle des Apôtres) est renfermée dans la sienne et ne fait que la réaliser. C'est bien la parole de Saint Paul: *ὑπὲρ Χριστοῦ πρεσβεύομεν.*» (2 Kor. 5 : 20) [5].

Christus lê dus die mag tot sending in Sy kerk, Matt. 28 : 19, Hd. 13 : 1, en gebruik as organe tot uitoefening daarvan ampsdraers. Die *indiwiduele sending* [6]) sien dit verby en

---

[1]) Bavinck a. w. 355; Sillevis Smitt, *De Organisatie van de christelijke kerk in den Apost. tijd*, Rotterdam 1910, p. 88.

[2]) H. A. van Andel, *De Zendingsleer van Gisbertus Voetius*, Kampen 1912, p. 149.

[3]) Vgl. sy *De Plantatione et Plantatoribus Ecclesiarum* in die Politica Ecclesiastica, tomus IV, p. 293 v.

[4]) G. Warneck, *Evangelische Missionslehre*, Gotha 1892, I, S. 1.

Vgl. Paul Tschackert, *Die Mission, Vereinssache oder Aufgabe der Kirche?* Leipzig 1897, S. 6, 9 waar hy daarop wys hoe die kerk 'n plig het tot Selbsterweiterung deur middel van 'n geordnete Sendung von Glaubensboten.

[5]) Aangehaal by Daubanton, *Prolegomena* 32. Vgl. ook stelling XI van Dr. Kuyper op die *Sendingskongres 28—30 Jan. 1890*, Amsterdam.

[6]) Wel vind ons in die N. T. dat die H. Gees deur *onmiddelike* roeping Philippus send tot die Kamerling, gelyk Christus ook die Apostel Petrus tot Kornelius doen gaan het, maar hierdie metode word in Gods Woord self as *buitengewoon* aangeduie, en buitendien was Philippus en Petrus beide ampsdraers.

vergeet dat nie elke bekeerde sondaar sonder meer reg het om Woord en Sakramente te bedien, Ef. 4 : 11—13.

*Genootskaplike sending* besit geen diens van Woord en Sakramente. Dit aanvaar feitelik die bestaan van 'n kerk in die kerk, 'n ecclesiola in ecclesia, en moet tog weer by die kerk saamwerking soek om haar sendelinge te orden. Prof. Daubanton verdedig die genootskaplike sending, en bepleit die reg daarvan «als het onder de leiding des Heiligen Geestes historiesch gewordene" [1]). Ook Prof. Warneck voer nog die pleit daarvoor: «Das geschichtliche Gewordensein hat auch sein heiliges Recht» [2]). Tog erken beide dat sending eintlik roeping van die kerk is. Dit blyk ook uit die verskillende sendingsgenootskappe self, feitelik geen sendingsgenootskap bestaan daar, wat nie saamwerk met een of ander kerkgemeenskap. Selfs die Londense sendingsgenootskap moes saamwerking soek met die Kongregasionaliste. Daarom erken Warneck: «die amtliche Kirche als solche partizipiert an der Sendung» [3]). Hy gevoel blykbaar die beswaar dat die vocatio tot die amp in die H. S. aan die gemeente as instituut toegeken is, sodat 'n genootskap wat sendelinge orden, hom 'n reg aanmatig wat hom nie toekom nie. Hij erken dat as die «Kirchenverbände die wirklichen Repräsentationen der Gemeinde Gottes» was, dit dan normaal was, dat hulle deur hul organe sending drywe. Maar solang dit nog nie die geval is nie, beskou hy die vrye genootskappe as 'n «göttliche Providenz» [4]).

---

[1]) *Prolegomena*, p. 15.

[2]) *Ev. Missionslehre*$^2$ II, 37.

[3]) *Ev. Missionslehre*$^2$ II, 49.

[4]) *Ev. Missionslehre*$^2$ II, 36.

In die *Allg. Miss. Z.* van 1879, S. 435, erken hy ronduit dat die «*geordneten Organe* die Weckung und Pflege des Missionssinnes als eine *amtliche* Obliegenheit betrachten müssen.»

'n Genootskap kan wel finansiële steun gee, maar geen selfstandige sending drywe. Sodra die kerk self haar roeping besef, sal sy die sending self op haar neem. Daarom «werden die Missionsfreunde dahin zu wirken haben, dass aus der Missionsthätigkeit der Vereine die Missionsthätigkeit der Kirche werde» [1]).

Die vraag, *hoe* die kerk haar van haar sendingstaak moet kwyt, deur middel van die plaaslike kerk of sinodaal, sal later beantwoord word. Eers moet ons nog die verband tussen kerk en sending in die H. Skrif nader aantoon, daarna ook in die geskiedenis. Reeds het geblyk dat, solang die *πλήρωμα* van die uitverkiesing nog nie ingegaan het nie, die gemeente die ontbrekende deel van haar organisme soek, dat sy groei as 'n plant. Die kerk van Christus tog was bestem om haar as wereldkerk te openbaar, en heel haar inrigting was hierop aangelê. Dis die verborgenheid wat van al die eeue af verborge was, Ef. 1 : 9, 10; Kol 1 : 26. Die kieme van die wereldkerk het reeds beslote gelê in Israël se lewe, in sy historie, sy profesie, sy heiligdom [2]).

Deur heel die O. T. vind ons hierdie sendingsgedagte as 'n goue draad heengewewe. Deur heel die Skrif heen is die sending geen bygedagte, maar een van die hoofgedagtes, nie maar aksidenteel dog essensieel, m. a. w., die Evangelie is in die Skrifte in aard en strekking katoliek.

Reeds in die beperking van die genadeverbond in die *O. T.* werd die uniwersaliteit van die heilsbelofte gehandhaaf. Abraham met al sy nakomelinge werd verkies nie ten koste, maar ten bate van die mensheid. Die Hegelse Religions-

---

[1]) *Die Mission, Vereinssache oder Aufgabe der Kirche?* von Prof. D. Paul Tschackert. Leipzig, 1897, S. 13.

Vgl. ook Kuyper, *Enc.* III, 522.

[2]) Sillevis Smitt, *De Organisatie*, p. 83.

filosofie het die Israelitiese godsdiens wel bestempel as «Religion der Erhabenkeit», maar tog het dit daaraan die karakter toegeskrywe van «unendlicher Beschränktheit und Befangenheit». Selfs Max Müller reken die Israelitiese godsdiens tot die «nicht missionierenden». Met Dr. Riehm antwoord ons hierop dat «die Religion Israëls nach ihrem inneren Wesen von Hause aus die Tendenz in sich trägt, sich als die allein ware und allein berechtigte *Weltreligion* geltend zu machen» [1]).

Die O. T. moet ons besien in die lig van die N. T. Die vocatio gentium werd in die O. T. reeds belowe, maar word daar nog nie in werklikheid gevind nie, die vervulling van die beloftes het eers in die dae van die N. T. geskied [2]). Daarom beskou Voetius dan ook die O. T.iese beloftes oor die roeping van die heidene as 'n grond vir die sending. Ons kan volstaan deur hier alleen op 'n paar van hierdie uniw. heilsbeloftes te wys. Veral die profesie van Jesaja is hier van belang. In die verbond word ook die heidene opgeneem, want die Messias sal ook 'n lig wees vir die heidene «om My heil te wees tot aan die einde van die aarde», Jes. 49 : 6; 42 : 6, 7; 45 : 22—25. Israël word genoem die Kneg Gods, die Dienaar vir die mensheid. Jahveh is 'n God vir die wereld en Israël Sy profeet vir die mensheid, Jes. 66: 19, 20; 49 : 22, 23 [3]). Vgl. verder nog Mich. 1 : 11; Joël 2 : 32; Lev. 19 : 34; Sef. 2 : 11 ens. Deur heel die Psalme vind ons hierdie kragtige tone van Gods heerskappy oor die volkere, 47; 102 : 16, 17; 105 : 1, 2 ens.

---

1) *Allg. Miss. Zeitschrift*, 1880. Bd. 7, S. 453—55. Ook Ed. König, *Theologie des Alten Testaments*, 2 Aufl., Stuttgart 1922, S. 263. En Warneck, *Ev. Missionslehre*, I., 139.

2) Van Andel, *Zendingsleer van Voetius*, p. 65.

3) Prof. Dr. Julius Richter, *Evangelische Missionskunde*, Leipzig 1920, S. 7.

Nou is egter die vraag hoe die heil tot al die volkere sal uitgebrei word, spontaan of deur middel van Gods Woord. Ook hier is die gewone middel Gods Woord. Jes. 56 : 7; Jer. 3 : 17; Sef. 2 : 11; Mal. 1 : 11 [1]. Hoewel Israël reeds in sy verstrooiing al voorbereidend gewerk het aan sy sendingstaak, -- b.v. die duisende proseliete deur die bekeringsywer van die Jode oral in die Romeinse ryk — tog was dit alles slegs voorbereidend tot die N. T.iese realisering van die wereldsending. Eers *Jesus* sou hierdie O. T.iese sendingsgedagte tot voller ontplooiing breng en in die harte van Sy disiepels indra.

Harnack het dit ontken en het die tesis verdedig: «die Mission habe nicht im Horizonte Jesu gelegen» [2]. Jesus het dus nooit 'n sendingsbevel aan Sy kerk gegee, maar dit werd Hom later in die mond gelê. Bewysvoering vir die egheid van die Kanonieke Skrifte val hier buiten ons bestek.

Op Skrifgelowige standpunt beskou ons die boeke van die N. T., met die van die O. T., as die onfeilbare Woord van God, met goddelike gesag bekleed [3]. Dis ons hier egter nie alleen te doen nie om die sendingsbevel te handhaaf as eg, immers «der Missionsbefehl steht nicht als etwas accidentielles in der Schrift des N. T. s, sondern er ist so sehr aus ihrer ganzen mit universalen Heilsgedanken durchtränkten Heilslehre herausgewachsen, dass wir Mission treiben müssten, selbst wenn ein direkter Missionsauftrag nicht da wäre» [4]. Die hele Evangelie van Christus dra 'n uniwersele heils-

---

[1]) Warneck. *Ev. Missionslehre*, I, 147.

[2]) *Mission und Ausbreitung des Christentums in den ersten 3 Jahrhunderten*, Leipzig, 2 Aufl. I, 31—37.

[3]) *Conf. Belgica*, Arts. III—VI; Bavinck, *Dogm.*[3], I, 406 v.

[4]) Warneck in *Realencyklopädie für protestantische Theologie und Kirche*, Herzog-Hauck, 3. aufl., Leipzig 1903, Bd. XIII, S. 125.

karakter, dis vir alle volke bestem, en moet as noodwendig gevolg uitloop op 'n sendingsbevel, want dis 'n Weltreligion [1]). Wel weet ons dat Jesus Sy prediking alleen gerig het tot die volk van Israël, dat Hy by die ontmoeting van die Kananese vrou uitdruklik verklaar het dat Hy alleen gesonde was tot die verlore skape van die huis Israëls, Matt. 15 : 21—28, dat Hy Sy apostels opdrag gegee het om net te gaan tot die verlore skape van die huis Israëls, Matt. 10 : 6; Luk. 10 : 2. Hieruit volg egter nog nie dat Jesus Hom nie om die sending bekommer het nie. Hy Self het duidelik genoeg die heils-uniwersalisme op die voorgrond gestel.

Vergelyk Sy gelykenisse van die mosterdsaad en die suurdeeg, Matt. 13 : 31, 33, Sy antwoord aan die Griekse proseliete, Joh. 12 : 20—24, Sy getuienis dat Hy nie weer sal kom nie vóór die Evang. gepredik sal wees in die gehele wereld tot 'n getuienis van alle volke, Matt. 24 : 14. Hyself getuie verder: Ek het nog ander skape *wat van hierdie stal nie is nie*, hulle moet Ek ook toebreng, Joh. 10 : 16; en Johannes getuie met betrekking tot die profesie van Kajafas dat Hy nie alleen vir die Joodse volk sou sterwe nie, maar «opdat Hy ook *die kindere Gods wat verstrooi was*, byeen sou vergaar», Joh. 11 : 51, 52; Joh. 3 : 16. Jesus neem dus wel Sy uitgang *ἐκ τῶν Ἰουδαίων*, Joh. 4 : 22, maar Hij beperk Hom nie tot die Jode nie, Matt. 22 : 3 v.; inteendeel, Sy ryk sal tot alle volkere uitgebrei word, Matt. 24 : 14. Hierdie

---

[1]) G. Warneck, *Abrisz einer geschichte der protestantischen Missionen*, 6. aufl., Berlin 1900, S. 2. Richter, *Ev. Missionskunde* S. 9.

Bavinck in *Beets' Triumfen van het Kruis*, p. 14, 15.

Daubanton, *Prolegomena*, p. 28, 29.

Zahn, *Skizzen aus dem leben der alten Kirche*, 3. aufl., Leipzig 1908, S. 42, 43.

Miescher, *Christus und die Mission* in *Evangelische Miss.-Mag.* 1898, S. 2ff.

Bornhäuser, *Wollte Jesus die Heidenmission?* Gütersloh, 1903.

uniwersele roeping van Christus as 'n lig vir die gehele wereld, blyk ook uit Sy name. Met voorliefde noem Hy Homself *ὁ υἱὸς τοῦ ἀνθρώπου*, dit karakteriseer Hom as in verband staande met heel die mensheid [1]). Ook noem Hy Hom die *Gesondene* van die Vader. Die strekking van hierdie sende van die Vader is 'n sende deur Homself, daarom noem Hy die *Twaalf* dan ook *ἀπόστολοι*.

Mark. 3 : 14 gee duidelik aan met watter doel Jesus die Twaalf verkies het, nie alleen dat hulle met Hom sou wees nie, maar veral dat Hy hulle sou uitsend om te predik. Hierdie uitsending geskied met 'n ernstige sendingsbevel, Matt. 28 : 19. Hy skenk hulle goddelike volmag vir hul sending, Joh. 20 : 21, Hy bekwaam hulle deur 'n besondere gawe van die H. Gees, Joh. 20 : 22, Hy gee hulle die belofte om met hulle te wees tot aan die voleinding van die wereld. Omdat Hy alle mag in hemel en op aarde het, skenk Hy Sy mag aan Sy kerk om die verlorene skape byeen te vergaar. Sy bevel rus dus op die kerk van alle eeue [2]).

Aan hierdie opdrag het die *Apostels* gehoor gegee, dit blyk reeds uit die eerste prediking van Petrus op Pinksterdag.

Deur die optrede van die Apostels het die kerk uit die partikularisme van Israël oorgegaan in die oekomeniese. Veral was dit Paulus wat die volstrekte uniwersalisme van die Evangelie tenvolle deursien het, en die gevolge daaruit getrek het, wat prinsipieel daarin opgesluit gelê het.

Met buitengewone mag bekleed was die Apostels geroep om die kerk van die N. T. te stig, te regeer en te leer. Hul amp het gevolgelik 'n generale karakter gedra, wat

---

[1]) Bavinck, *Dogm.*[3] III, 262; Warneck, *Ev. Missl.* I, 158 ff.

[2]) Vgl. Bavinck in *Beets Triumfen*, p. 17.

Daubanton, *Prolegomena*, p. 33—35.

Warneck, *Ev. Missionslehre* I, 187 ff.

deur Voetius saaklik as volg weergegee word: «Apostolus est minister Novi Testamenti infallibilitate in doctrina et variis charismatis praeditus, ad primam et universalem quarumcunque ecclesiarum plantationem, formationem, et reformationem, a Christo immediate vocatus» [1].

Dis dus noodsaaklik om te let op die heel eksepsionele karakter van die Apost. tyd, wanneer ons die sendingsbeginsels en praktyk nagaan van die grondleggende en gemeente-stigtende arbeid van die Apostels [2].

Die arbeid om die kerk te fundeer sal heelwat verskil van die latere voortboue op die gelegde fondament. Tog neem dit nie weg nie dat in die optrede van die Apostels beginsels en voorbeelde lê wat maatgewend is vir die Kerk van alle eeue. Natuurlik moet sulke beginsels altyd beskou word in verband met tyd en omstandighede.

Hier kan ons alleen op 'n paar punte wys. *Ten eerste* die grote *ywer* van die eerste christene vir die uitbreiding van Gods Kerk op aarde. So diep het die Kerk haar sendingsplig gevoel, dat heel die Kerk feitelik sendingskerk was. «Die Gesammtgemeinde der apostolischen Zeit war eine missionirende Kirche» [3]. Nie slegs die Apostels het Christus bekend gemaak nie, naas hulle het nog as medehelpers opgetree die Evangeliste en 'n breë skaar van gemeentelede, wat op hul eie wyse Christus en Sy Kruis verkondig het. Ons bemerk dat die ganse gemeente «mit vollen Glut ihrer Begeisterung, mit der ungehemmten Kraft ihrer Liebe und mit dem unverkürzten Reichtume ihrer Mittel in die

---

[1]) *Politica Ecclesiastica*, t. III, 351.

[2]) Sillevis Smitt, *De Organisatie*, p. 47 v. v.
*Geref. Theol. Tijdschrift*, Junie 1912, p. 55, 56.
Bavinck, *Dogm*[3]. IV, 365.

[3]) *Allg. Miss. Z.* 1879, S. 440.

Missionsarbeit eintrat» [1]). Alleen waar 'n lewende geloof is, bloei die sending. *Ten twede* vind ons in die apost. praxis belangrike gegewens *hoe* die sending gedrywe moet word. Ons sien wel die Apostels indiwidueel optree, b.v. Petrus en Paulus deur besondere opdrag van die H. Gees, maar hul optrede was buitengewoon van aard, meer charismaties. Selfs die praxis dat hulle self op eie inisiatief Evangeliste uitgestuur het, was van verbygaande aard. «Dat de Apostelen tijdens hun leven deze macht (deur Chr. in Sy Kerk gelê) oefenden door de uitzending van Evangelisten, stelt, nu er geen Apostelen meer zijn, geen regel meer. Na hun verscheiden komt, volgens de gereformeerde belijdenis, om ons nu hiertoe te bepalen, de macht om den Doop te bedienen, niet aan eenig *privaatbelijder* [2]), maar alleen aan de *Kerk* [2]) toe; en overmits nu de last in Matt. 28 : 19 uitdrukkelijk inhoudt, dat de zender tevens zal doen doopen, zoo volgt hieruit, dat deze zending alleen van de Kerk kan uitgaan» [3]). Nou kom die vraag hoe ons ons die begrip *Kerk* moet voorstel. Watter betekenis heg die N. T. aan die begrip *ἐκκλησία*? Met Weizsäcker en Warneck stem ons saam dat by Paulus die Versammlung self *ἐκκλησία* heet, die Gemeinde Jesu Christi als ganzes. Dié sin het dit ook in Hd. 9 : 31, waar gesê wordt dat die *ἐκκλησία* [4]) *καθ' ὅλης τῆς Ἰουδαίας* vrede het en gestig werd. Selfs al gebruik ons die lesing van die Text. Rec. *ἐκκλησίαι*, dan sien dit nie op die geïnstitueerde landskerk nie, maar op die geestelike openbaring

[1]) *Zeitschrift für Missionskunde und Religionswissenschaft*, 1887, S. 210. *Allg. Miss. Z.* 1881, S. 293, 294.

[2]) Ons kursiveer.

[3]) *Sendingsrapport*, Acta, Sin. 1896, Middelburg, p. 67.

[4]) Dis die lesing van Tischendorf, wat op goeie gronde berus. Die Text. Rec. het die mv.

van Christus Se liggaam in al die plaaslike Kerke [1]). Eers kry ons die hoëre eenheid in Christus en dan straks die veelheid van plaaslike gemeentes. Jesus het self van hierdie eenheid uitgegaan, en het die woord קהל, *ἐκκλησία* op heel die skare van Sy disiepels toegepas, hulle was die ware *ἐκκλησία*, die egte volk van God. Hierdie volgelinge van Jesus is op Pinksterdag in beginsel losgemaak van Israël se nasionale bestaan en word 'n eie selfstandige godsdienstige vergadering. As *ἐκκλησία* het hulle eers te Jerusalem bestaan, in die eerste tyd sowel *generale* Kerk, moederkerk van al die gemeentes, as *lokale* Kerk. Maar spoedig het daar ook gelowiges gekom te Samaria, Antiochië en op vele ander plekke. Ook hulle word met die naam *ἐκκλησία* aangeduie. Ook hulle word selfstandige openbaringe van die liggaam van Christus, en 'n deel van 'n groter geheel. Oral waar dus deur die Woord die gelowiges vergaar werd, werd hulle tot 'n *lokale* Kerk vergaar, wat assodanig ecclesia completa was [2]).

In die N. T. is immers elke plaaslike kerk selfstandig, 'n ecclesia completa, en dra net so goed as die kerk in sy geheel die naam van tempel Gods, 1 Kor. 3 : 16; 2 Kor. 6 : 16. Tog vorm al die plaaslike kerke tesaam 'n eenheid, is met mekaar een in Christus, daarom tree hulle met mekaar in oorleg in gewigtige sake, Hd. 15 : 1 v.; Gal. 2 : 1 v. Beslis handhaaf ons die outonomie van die plaaslike kerk. Die Apostels self het steeds gespreek van *ἐκκλησίαι* as hulle hul tot die gemeentes rig, b.v. kerk van Rome, van Korinthe, maar hul skrywe *ταῖς ἐκκλησίαις τῆς Γαλατίας* [3]). Opsetlik

---

[1]) Sillevis Smitt, *De Organisatie*, p. 38.

[2]) Sillevis Smitt, *De Organisatie*, p. 111.

[3]) Vgl. verder Bavinck *Dogm.*[3] IV, 409, 470, 471, en Kuyper, *Tractaat van de Reformatie der Kerken*, Amsterdam 1884, p. 35.

het ons hier by die begrip *Kerk* wat stilgestaan omdat dit van soveel betekenis is vir die wyse waarop sending gedrywe moet word. Aan geen generale kerk of „kerkgenootskap" het Christus Sy mag toevertrou en ampte ingestel, maar alleen aan die plaaslike kerk. Assodanig sien ons dan ook die gemeente van *Antiochië* optree, heeltemal selfstandig. Hierdie gemeente was die eerste van die gelowiges uit die heidene gewees. Van hierdie lokale kerk het dan ook die eerste eintlike sending onder die heidene uitgegaan. Toe die gemeente eens saamgekom het om die Here te dien en om te vas, het die H. Gees beveel dat hulle, nl. die lede van die gemeente, vir Barnabas en Paulus moes afsonder tot die *werk* waartoe Hy hulle geroepen het, Hd. 13 : 1, 2. Uit die feit dat *werk* hier nie nader bepaal word nie, en uit hul vaste en bidde, konkludeer Joh. Weiss dat «die Gemeinde schon vorher den Plan eines Missions-Unternehmens erwogen und sich auf nähere Weisungen des Geistes» voorberei het [1]). Die gemeente het dit blykbaar tevore al as haar heilige plig gevoel om sending te drywe. Daarom het sy direk voldoen aan die bevel van die H. Gees, en het beide manne uitgestuur, nadat sy in 'n latere, besondere samekoms hulle met gebede en vaste deur haar opsieners die hande opgelê het. Dis dus «ein Unternehmen der Gemeinde von Antiochia, nicht blos ein Privatsache des Barnabas und Saulus» [2]). Barnabas en Paulus het hulle dan ook verbonde gevoel aan die gemeente van Antiochië [3]). Dit blyk daaruit dat, toe hulle van hul eerste sendingsreis teruggekeer het, hulle verslag aan die gem. van Antiochië

---

[1]) *Das Urchristentum*, Göttingen 1917, S. 151.

[2]) Weiss a. w. S. 152.

[3]) Dit word ontken deur Ds. van Dyk in *Geref. Theol. Tijdschrift*, Febr. 1913. Hij probeer om ἀφορίσατε, Hd. 13 : 2, te ontsenu deur dit die blote betekenis.

uitgebreng het, en verhaal het watter grote dinge God met hulle gedoen het, Hd. 14: 27.

Selfstandig het Antiochië dus haar eie Dienare uitgestuur [1]). Byna algemeen word dit bevestig. «Hieraus erklärt sich die unzweifelhafte Thatsache, dass die einzelne Gemeinde überall sich selbst regiert, und in allen wichtigen Angelegenheiten selbst Beschluss fasst» [2]). Kalvyn en Voetius en die meeste uitleggers erken dan ook dat in Hd. 13: 1 v.v. uitdruklik vermeld word dat Christus deur Sy H. Gees hier die mag en die outoriteit tot sending aan die kerk van Antiochië opgedra het [3]). Voetius handhaaf seer beslis die sendingsreg van die plaaslike kerk: «Idque probatur ex Actor. 13 v. 1—5, ubi ecclesia Antiochena mittit» [4]). Alleen ag hy dat dit vir die welsyn van die sendingswerk bevorderlik is dat in verbandlewende kerke in die breedste kring aan die uitsende deelneem [5]).

---

van afsonder, afskeie te gee. Paulus en Barnabas was dus afgeskeie, losgemaak van Antiochië.

ἀφορίσατε egter beteken afskeie, afsonder «zu einem bestimmten Zwecke», also, afsonder «dass es für sich sei». As mens iets vir homself afsonder dan skeie hy tog nog nie daarvan nie. Sie Cremer, *Biblisch-theologisches Wörterbuch*, in loco.

[1]) As verleentheidsuitvlug beweer Ds. J. H. Feringa in sy brosjure *De Plaats der Zending onder Heidenen en Mohammedanen*, dat Antiochië 'n kerk was wat met geen ander kerke kon saamgaan. Die rede van haar afsonderlike optrede was dus meer aardrykskundig. Waarom kon die kerk van Antiochië dan straks saam met die van Jerusalem oorlê in verband met die besnydenis kwessie?

[2]) Carl Weizsäcker, *Das Apostolische Zeitalter der Christlichen Kirche*, 2. Ausg., Freiburg 1890, S. 622.

[3]) *Sendingsrapport*, Acta, Sin-Middelburg 1896, p. 29, 67.

[4]) *Politica Ecclesiastica* t. IV, 322.

[5]) Van Andel, *Zendingsleer*, p. 81.

Vgl. verder nog Joh. Warneck, *Paulus im Lichte der heutigen Heidenmission*, 2 Aufl., Berlin 1914, S. 21, 22.

Ook G. Warneck, *Ev. Miss.*[2] II, 31.

In Hd. 15 : 22, 23 sien Voetius 'n geval waar die synodus Hierosolymitana mittit [1]). Dis egter geen sending in die eintlike sin van die woord, maar alleen 'n opdrag wat die gekose manne met Paulus en Barnabas aan die gemeente van Antiochië moes volbreng.

Ook op ander geleenthede sien ons dat Paulus steeds aansluiting gesoek het by 'n plaaslike gemeente, b.v. by die gemeente van Rome om vandaar uit weer oor Westelike Europa te werk, Rom. 15 : 24 [2]). Alleen op *Bybelse* gronde het ons hier nagegaan die wyse waarop die eerste heidengemeente haar sending gedrywe het, die *kerkregtelike* word nader uiteengeset in hfst. IV, § 2.

*Ten derde* sien ons dat Paulus die pas gestigte gemeentes *georganiseer* het. Vireers sal hierdie sendingskerke nog bestaan het as ecclesiae inchoatae, soos Voetius dit noem. Eers slegs as huisgemeentes, wat hulle uitgebrei het. Waar sulke gemeentes is, daar is reeds die wese van die kerk, ook al is daar nog geen organe. Overmits die sending egter nie alleen las het tot prediking nie, maar ook tot die doop, so moet dit noodwendig tot *kerkstigting* lei, so moet in hierdie ecclesiae inchoatae die ampte ingestel word [3]). Daarom sien ons dat by die planting van die kerk in die heidenwereld sending en organisasie hand aan hand gegaan het [4]). Daarom het Paulus self in die gemeentes ouderlinge aangestel, Hd. 14 : 23. Hieruit blyk verder dat Paulus en Barnabas op hul terugreis die gestigte kerke weer besoek het, en hulle

---

[1]) *Pol. Eccl.* t. IV, 322.

[2]) Joh. Weiss, *Das Urchristentum*, S. 152.
Zahn, *Einleitung in das N. T.*, I, § 24.

[3]) *Sendingsrapport*, Acta, Middelburg 1896, p. 73.

[4]) Sillevis Smitt, *De Organisatie*, p. 88.
Kurtz-Bonwetsch. *Lehrbuch der Kirchengeschichte*,[14] Leipzig 1906, S. 40.

deur die verkiesing van ouderlinge 'n amptelike posiesie gegee het. Hierdie gemeentes het Paulus versorg, 2 Kor. 11 : 28, deur hulle steeds weer te besoek, hulle te vertroos en op te beur, Hd. 18 : 23, en in korrespondensie met hulle te bly [1]). Hierin sien ons belangrike aanwysinge ook vir ons sending. Die sendingskerke mag ons nie as filiale, as aanhangsels van die moederkerk beskou nie. Die drang naar selfstandigheid op die sendingsveld moet ons tegemoet kom, 'n drang naar selfonderhoud, selfregering en selfuitbreiding [2]). In 1901 werd van Duitse kant al gekla: «Unsre Heidenkirchen sind im allgemeinen viel zu sehr abhängig von den heimatlichen Kirchen» [3]). Tog sal die sending in die reël nog wel geruime tyd bly saamwerk met die geinstitueerde kerke totdat hulle genoegsame wasdom bereik het om selfstandig die sendingstaak oor te neem. Maar dan moet hulle ook heeltemal selfstandig kan optree, hulle het immers hul eie potestas en libertas, ita ut libera sua agat Ecclesia, ministros eligat, disciplinam exerceat [4]) etc. Die plantende kerk mag geen gesag uitoefen oor die geplante kerke, hoewel sy mag vermaan en teregwys [5]).

*Eindelik* wil ons nog hier wys op die *metode* van die Apostel Paulus. Hy het hom voortdurend van *medearbeiders* voorsien, wat hom in die werk bygestaan het, of ook na

---

[1]) Gustav Müller in *Missionswissenschaftliche Studien*, Festschrift zum 70. Geburtstag des Herrn Prof. Dr. Gustav Warneck, S. 87.

Joh. Warneck, *Paulus im Lichte*, S. 161—163.

Bavinck in Beets' *Triumfen*, p. 27, 28.

[2]) Ds. D. Bakker in *De Macedoniër* 1913, p. 161 v. v., 193 v. v.

*Reports of the World Missionary Conference*, Edinburgh 1910, vol. II: *The Church in the Mission Field.*

[3]) *Evangelische Missions-Magazin* 1901, S. 202.

[4]) Voetius, *Pol. Eccl.* t. I, 20.

[5]) Daubanton, *Prolegomena*, p. 71.

sy vertrek op die deur hom gelegde grondslag voortgebou het, bv. Barnabas, Markus, Lukas, Silas, Timotheus, Titus ens. Die amp van hierdie medehelpers, Evangeliste, was ekstraordinêr en van verbygaande karakter [1]). Hulle het deelgeneem aan die grondleggende en gemeentestigtende arbeid van die Apostels, hulle was *συνεργοι*, daarom is hulle geen oomblik van die Apostels los te denk [2]). Die Apostels het dan ook hierdie Evangeliste aangestel, dus 'n buitengewone amp. Nooit staan dit vandag 'n kerk nog vry om sulke Evangeliste aan te stel, wat 'n algemene amp beklee, dit kon alleen die Apostels doen.

Christus het geen afsonderlike amp van sendeling ingestel. By die uitsending van Paulus en Barnabas deur die gemeente van Antiochië werd hulle nie in 'n nuwe amp t. w. die Evangeliste-amp ingeset. Daarom handhaaf ons met Voetius die amp van die uitgesonde organe as amp van *Dienaar des Woords* [3]). Hieruit volg dat 'n sendeling as plaaslike Dienaar van die sendende kerk geen reg het om uit homself amptelike persone op die sendingsveld aan te stel. Tog kan hy voorlopig gebruik maak van die beste kragte onder 'n ras om hulle as medehelpers te gebruik, want 'n ras kan alleen deur middel van homself die vrugbaarste bearbei word. Kom die tyd dat so'n geinstitueerde

---

1) Bekend is die stryd in die *Geref. Theol. Tijdschrift*, 1911, 1912 tussen Prof. Sillevis Smitt en Ds. K. van Dyk. Ds. v. Dyk het beweer, dat die amp van Evangelis 'n blywende amp was, en dat die amp van ons miss. Dienaar des W. heeltemal dieselfde was.

2) Sie verder hieroor, *Geref. Theol. Tijdschrift*, Junie 1912, p. 57.
Bavinck *Dogm.*[3] IV, 362; Sillevis Smitt, *De Org.*, p. 136.
Zahn, *Skizzen*, S. 85—87.
Joh. Warneck, *Paulus im Lichte*, S. 201 v.

3) Van Andel, *De Zendingsleer*, p. 115.

kerk selfstandig moet optree, die ampte moet instel, dan kan so'n kerk van hierdie geoefende helpers as haar Dienaar beroep.

Verder leer ons nog van Paulus dat sy sendingsmetode geen ander as die van *oortuie* was. Hy het altyd vir die prediking van die Evangelie 'n aanknopingspunt gesoek in die gesteldheid van sy hoorders, in die natuurlike godskennis, Rom. 1 : 19, 20, in Gods algemene seëninge, Hd. 14 : 17, in die oordrewe godsdienstigheid, Hd. 17 : 12. «Paulus bedurfte einer mehr als gewöhnlichen Elastizität und *Anpassungsgabe*, um den verschiedenen Objekten seiner missionarischen Tätigkeit gerecht zu werden» [1]. Dis nog heel iets anders as om die Hottentotte 'n Hottentot te word, soos b.v. die praxis van Van der Kemp in Suid-Afrika. Paulus het geen massa-bekering gewil soos dit in die M. E. geskied het. Elke dwang om iemand oor te haal om christen te word, stry met die christelike beginsel, die vryheid van eie innerlike oortuiging. Verder het Paulus getrag om in die vernaamste middelpunte van die maatskaplike verkeer gemeentes te stig, om vandaar uit in te werk op die wyere volkskringe. Die kerk brei haar dan as 'n suurdeeg oor heel die volk uit.

Opsetlik het ons ietwat breed stilgestaan by die Apostoliese eeu, omdat dit die eeu is van die grondlegging van die christelike kerk, die eeu van die sending, omdat dit beginsels aangee wat ons nie somar kan verbygaan nie. Nou res ons nog die taak om korteliks in die verloop van die sendingsgeskiedenis na te gaan, hoe hierdie beginsels, hierdie onlosmaaklike verband tussen kerk en sending, verder tot realiteit gekom het.

---

[1]) Joh. Warneck, *Paulus im Lichte*, S. 66.

In die sending van die *na-apostoliese* tyd en van die *middeleeue* kan mens nog geen leidende principia of vaste metode ontdek. Ons kan hier net op die hooftrekke uit die sendingsgeskiedenis wys om die karakter en metode te kry.

Ook in die na-apost. tydperk tref ons nog beroepssendelinge aan, wat as «Apostels» of as «Evangeliste» hulle uitsluitend aan die sendingswerk gewy het [1]. Vanuit die stede het die christendom hom op die land uitgebrei. Ook gevangene en koloniste het die heilsboodskap tot in verre streke uitgedra. Origenes deel in sy Contra Cels. 3, 9, mee dat sommige dit tot hul lewenstaak gemaak het, om nie alleen van stad tot stad te gaan nie, maar ook van vlek tot vlek, van dorp tot dorp, om gelowiges vir die Here te win. Justinus en Tatianus het self «lehrend und missionirend» opgetree [2]. Met dit alles tref ons die alsydige sendingsarbeid van die apost. eeu nie in die na-apost. aan nie. Dit was meer indiwiduele sending, die kerk self was tot die end van die 2e eeu arm aan sendingsondernemings. Sulke ondernemings was toe ook gevaarlik weens vervolginge.

Tog het die kerk veral in die 3e eeu met krag gearbei aan die verbreiding van die Evangelie. «Die ganze Kirche war eine Missionsanstalt, und jede Gemeinde war es» [3]. Die christendom het hom so snel uitgebrei dat Tertullianus kon skrywe: «Hesterni sumus et vestra omnia implevimus, urbes, insulas, castella, municipia, . . . senatum, forum», en verder «paene omnium civitatum paene omnes cives chris-

---

[1]) Die Didache noem die beroepssendelinge «Apostels». Vgl. hier Kurtz-Bonwetsch *Kirchengeschichte*[14] § 31: Die Fortdauer der charismatischen Lehrämter im nachap. Zeitalter.

[2]) Kurtz-Bonwetsch, *Kirchengeschichte*[14], S. 49, 50.

[3]) *Allg. M. Z.* 1881, S. 303.

tianos (esse)» [1]). Tog kom die gedagte aan 'n bekering van heel die ryk nie by Tertullianus op nie, veeleer meen hy dat Christus spoedig sal terugkom en Sy uitverkorene tot Hom neem. Hierdie kragtige uitbreiding is aan die eenkant te verklaar uit die sinledigheid van die heidendom, en aan die anderkant uit die selfverloënde geloofslewe van die eerste christene. Hierby kom nog dat reeds vroeg die behoefte gevoel werd aan deeglike opleiding vir sendelinge. Uit die geskrifte van Clemens Alex. en Origenes blyk dat die Kategeteskool te Alexandrië reeds vroeg 'n uitgebreide leerkursus gehad het [2]).

Met die bekering van keiser Konstantyn het hier 'n kentering gekom. Tot sover «vollzog sich der Christianisierungsprozes van unten nach oben» [3]). Nou word die christelike kerk staatskerk en kry ons *volkschristianisering*. Hele massas heidene dring hulle nou in die kerk in. Hierby kom nog die opkoms van die monargiese episkopaat, en daarby werd die kerk vir ongeveer 3 eeue in hewige godsdienstwiste gewikkel, sodat hier geen sprake meer is van 'n planmatige kerklike sending.

«Es ist vor allen das Staatskirchentum des oströmischen Reiches gewesen das den Tod aller lebenskräftigen Regungen der christlichen Gemeinde herbeiführte. Die Gemeinde galt nicht mehr, seitdem die Bischofe in Gemeinschaft mit den kaiserlichen Hofbeamten die Kirchen regierten» [4]).

Met staatsgeweld werd ganse heidenvolkere aan die christendom onderwerp. Die keiser het hom as hoof van die kerk beskou, het hom met sy ius circa sacra die bevoegdheid

---

[1]) Kurtz-Bonwetsch a. w. S. 51.

[2]) Beets, *Triumfen*, p. 37.

[3]) Warneck in Herzog-Hauck, *Realencyklopädie*³, XIII, 26.

[4]) *Zeitschrift für Missionskunde und Religionswissenschaft* 1887, S. 211.

toegeeien om alle sake betreffende kerk en staat te reël. Die keiser as hoof van die kerkstaat het dus gesorg vir die christianisering van die volkere. Hierby was die oogmerk meesal politieke doeleindes, om die volkere onder die juk van die christendom in bedwang te hou. Veral in die verder verloop van die middeleeue het op die swaard van die veroweraar die dopende priesters gevolg. Die Evangelieprediking werd met die krygswapene verbind, vergelyk Karel die Grote en die Sakse, sy opvolgers en die Slawiese volkere.

As hoof van die kerk of kerkstaat het Karel die Grote aan Ludger, die groot Friese sendeling die biskopssetel van *Mimigarderode* verleen. Verder is bekend hoe Lodewyk die Vrome, seun van Karel die Gr., na die bekering van koning Harold van Denemarken uitgesien het naar 'n geestelike leidsman, en hoe hy die in Ansgar gevind het en hom uitgestuur het onder die woeste Dene. Die heilige Stefanus, koning van Hongarye, het in die 11e eeu die grootste deel van sy volk tot Christus gelei. So het die oudste sending onder die Lappe plaas gevind op koninklike inisiatief. So ook die Deens-Hallese sending in Oos-Indië op inisiatief van koning Frederik IV van Denemarken. Met Kurtz stem ons saam dat «die Christianisierung der german. Welt zum grossen Teile ohne Roms Mitwirkung zustande gekommen war» [1]). Dit was dus 'n sending van politieke owerhede. Dit het ook die sendingsmetode van die Grieks Ortodokse kerk geword, 'n sending deur die keisers self gedrywe. «De natiën te Russificeeren is, bewust of onbewust, de toeleg van haar kerkelijke zending» [2]).

---

1) Kurtz-Bonwetsch, a. w. S. 71.

2) *Gedenkboek der Zesde Alg. Verg. van de Ev. Alliantie in Amerika*, te New-York 1873, door Dr. Cohen Stuart, Amsterdam 1874, p. 388.

Ook *Allg. M. Z.* 1881, S. 348.

Deur die opneming van volksmassas in die kerk, het die kerk self verslap, daarom was die gemeente nie langer draer van die sending nie. Weens die grote insinking op godsdienstig gebied, het vele persone toe privaat uitgegaan om die Evangelie aan die heidene te breng. Naas die staatskerklike-keiserlike sending was daar ook 'n private sending. Vrome persone het heeltemal sonder kerklike of keiserlike outorisasie as sendelinge uitgegaan, b.v. Wilfrid en Wigbert naar die Friese.

Die kerk was self oorsaak van hierdie onbybelse sendingsmetode. Eén grote kerkstaat met 'n veruitwendigde hierargiese inrigting was nie daarop ingerig om self met vrug sending te drywe nie. Hierby kom nog dat sy deur haar verkeerde bekeringspraktyk hele skare heidene sonder geloofsbelydenis in die kerk ingelyf het, 'n praktyk wat demoraliserend op die kerk self moes inwerk. Die stryd tussen die keiserlike staatskerk en pouslike kerkstaat het verder die doel van die sending veruitwendig, want die strewe was juis om naas die *staatspolitische* 'n *kirchenpolitische* ryk te vestig. Daarom het die doel van die sending nou geword «Eingliederung der gesamten akatholischen Welt» [1]). Dit was die gevolg van Rome se opvatting: extra ecclesiam nulla salus. Daarom is die doel van die sending dan ook «Verkirchlichung».

Die kerk as kerk het self nie sending gedrywe nie, sy was te verwereldlik daarvoor, die sendingsorgane het die *kloosters* geword. Die vrome godsdienstige lewe het hom in die kloosters teruggetrek. Vanuit die kloosters sien ons nou gedurende die M. E. vrome manne uitgaan, om die

---

[1]) *Mission und Kolonialpolitik in den deutschen Schutzgebieten*, von Prof. Dr. Carl Mirbt, Tübingen 1910, S. 8.

*Ev. Missions-Mag.* 1901, S. 230.

Evangelie aan die heidene te breng. Die kloosters het die brandpunte van beskawing geword, van maatskaplike ontwikkeling, van filantropie, van wetenskap en van Evangelieverbreiding. Die monnike was die ruggegraat van die verwereldlikte kerk, hulle het steeds in diens van die kerk gestaan, was die «Träger der äusseren und inneren Mission» [1]). Die kragtigste pouse was dan ook self besiel met 'n monastiese gees, b.v. Gregorius die Gr., Gregorius VII, Innocentius IV. Bonifacius het self erken dat hy christendom, wetenskap en kultuur nie beter kon bevestig nie as deur die aanlegging van kloosters.

Vanuit die kloosters het die monnike dan ook die Evangelie aan die Germaanse en Slawiese volkere gebreng. So sien ons Willebrord, die Apostel van die Friese, reeds vroeg by die monnike van die klooster Rippon, en later in die klooster van Egbert, vanwaar uit hy sy sendingstogte begin het. Dog om met invloed te kan werk moes hy pouslike outorisasie hê, moes hy eers naar Rome om sy sending aan die pous te ontleen.

Ook Bonifacius was eers in die klooster en het toe naar Rome gegaan om van pous Gregorius II outorisasie te kry om in Duitsland sending te drywe. In 732 werd hy deur Gregorius III tot aartsbiskop van heel die Duitse kerk benoem. Van Gregorius I weet ons hoe hyself eers sending wou drywe, maar sy benoeming tot pous het dit verhinder.

---

[1]) Friedrich Heiler, *Der Katholizismus, seine Idee und seine Erscheinung*, München 1923, S. 458, 459, 471 ff. Sie verder oor Roomse Missie, M. Heimbücher, *Die Orden und Kongregationen der katholischen Kirche*, 2. Aufl., 3 Bde, Paderborn 1907, 08, veral I, 1, 23.

Dr. J. Schmidlin, *Katholische Missionslehre im Grundriss*, 2. Aufl. Münster 1923, S. 128—130.

*Ev. Miss.-Mag.*, Juni 1901.

*Allg. Miss. Z.*, Juli 1881.

In 596 het hy egter die ab Augustinus met 40 monnike naar Engeland gestuur. In die werk van ab Augustinus kom die Roomse sendingsmetode duidelik aan die dag. Na noueliks twee-jarige arbeid het hy ongeveer 10,000 Angelsakse gedoop. Van Chlodwig lees ons dat hy in die loop van 'n halwe jaar 3,000 bekeer het tot die christendom. Eindelik kan ons nog alleen wys op die feit dat talryke monnike uit die Iro-Skotse kloosters naar die Duitse heidenlande gegaan het.

Ook in die 12e en 13e eeue het die krag van die kerklike lewe uitgegaan van die kloosters, veral van die Sistersiënser, Fransiskaner en Dominikaner ordes. Die invloed van die bedelordes het in die middeleeue egter nie soseer op die gebied van die «uitwendige», maar veel meer op die van die inwendige sending gelê. Eindelik het die Roomse sending haar sterkte bereik in die arbeid van die Jesuiete. Hul arbeid was steeds die «Apologie der römischen Kirche»[1], 'n arbeid wat gekulmineer het in Xaverius, een van die medeoprigters van die orde. In Voor-Indië het hy tot 10,000 in één maand gedoop, sodat sy hande naderhand lam geword het. Hy is tiepe van die Roomse missie. Desnoods het hy die heidene gedwing om hulle te laat doop. In hierdie selfde oppervlakkigheid het die Portugese hulle later as draers van die christendom betoon. In die Suid-Indiese distrik van Goa het 20,000 vissers hulle laat doop net om die beskerming van die Europeaan te kry. So'n massa-doop ken die Protestantse kerke nie, Zach. 4 : 6.

Hierdie Roomse sending is in 1622 eers georganiseer in die *Congregatio de propaganda Fide*, deur pous Gregorius XV. Die oprigting van hierdie Congregatio was die poging om

---

[1]) Heiler, *Der Katholizismus*, S. 313.

die Roomse missies onder één sentrale leiding te breng. Die sending het nou 'n middelpunt gekry. Die Congregatio gee aan die deur die geoutoriseerde sendingsorgane beroepene sendelinge volmag, litterae patentes. Hierdeur kry die sendeling die status van 'n gedelegeerde van die pous [1]). Dus 'n soort van genootskaplike sending onder goedkeuring van die pous.

Ons sien also in die verloop van die Roomse sending deur heel die M. E. heen, dat die motief, metode en objek van die sending soek geraak het. As *motief* het geword die meerdere glorie en uitbreiding van die hierargiese instituut. As *objek* werd nie langer die ongechristianiseerde volkere beskou nie, maar selfs Protestantse. Daarom werk Rome soveel teen die Prot. sending in. Ook die *metode* is veruitwendig, geen innerlike oortuiging meer bij die heiden opwek, soos Paulus. Die kerstening geskied hier meesal deur uitwendige middels, soos optogte, plegtige handelinge, lokmiddels, en omkopery deur beloninge as die christendom aangeneem word. Christene word also *gemaak* deur uitwendig die stempel van die kerk op hulle te druk. Met die voorbereiding tot die doop word geen erns gemaak, immers die sakrament werk ex opere operato. Hierby kom nog dat die Katolieke sending telkens die politieke mag vir haar gewin het [2]). Denk hier alleen aan die Katol. sending in China tot 1900. Sonder al die goeie verby te sien wat God in Sy genade tog deur Rome met haar sending gedoen het, kan ons tog nooit met Gods Woord in die hand daaraan ons goed-

---

[1]) Warneck, *Ev. Missionslehre*[2] II, 23.

[2]) Vgl. Bavinck *Dogm.*[3] IV, 453, 454: «Niet alleen echter is de Roomsche kerk er steeds op uit, om alle aardsche, politieke macht aan zich dienstbaar te maken; erger is nog, dat zij de kerkelijke macht zelve van haar geestelijk karakter berooft en in eene politieke heerschappij verandert.»

keuring heg nie. Die swaard van Gods Woord moet meer gebruik word tot innerlike oortuiging as tot uitwendige dwang. En, so vra ons verder met Voetius, vanwaar het die monnike-ordes die reg van vocatio (missio) gekry? Rovenius antwoord dat die verskeie monnike-ordes deur die pous gemagtig is ad propagationem fidei. Hierdie magtiging lewer egter nog geen regsgrond vir sendingswerk. Selfs die pous het geen reg tot sende [1]. «Der Weg, den die mittel-alterliche Mission gegangen, ist voll grundsätslicher Irrungen» [2].

Waar die kerk self 'n politieke heerskappy geword het daar moet die innerlike krag en vryheidsgees van die Evangelie verlore gaan. Daarom was hier ook geen sprake gedurende heel die M.E. deur van planmatige sending, dit was 'n werke deur ordes, op privaat inisiatief meesal, terwyl alleen op aanvraag die pous sy outorisasie verleen het. Hierop maak Gregorius I 'n loflike uitsondering.

As ons die sendingsbeginsels by die *Reformatore* nagaan, dan word ons ook teleurgestel. Want «de eeuw der Hervormers staat niet, als de eeuw der Apostelen, in het teeken der zending» [3]. Nie alleen die sendingsplig nie, maar ook die sendingsgedagtes mis ons [4]. Dit bevreemd miskien, veral waar mens met die nuwe oorseese ontdekkinge 'n frisse Roomse sending sien opbloei. Maar daarvoor was seker rede genoeg. Die beste kan ons die oorsaak

---

1) Van Andel, *Zendingsleer*, p. 90, 91.
Bavinck *Dogm.*³ IV, 392 v. v.

2) Warneck, *Ev. Missionsl.*² III, 1. Abt., 267.

3) Van Andel, *De Zendingsleer*, p. 9.
Ook *Allg. Miss. Z.* 1889, S. 399 ff.; 1883, S. 433 ff.
*De Macedoniër* 1921, p. 293 v. v.

4) Warneck, *Abrisz*⁶, S. 9.

hiervoor weergee in die woorden van Kaajan: «De taak der Reformatie was zoo breed en ging zoo diep, dat aan een indragen van het Evangelie van Christus in de diepgezonken heidenwereld door haar niet kon gedacht worden. Rome dat met leede oogen de Reformatorische beweging zag wassen, werd door de Roomsche landen Spanje en Portugal met hunne uitgestrekte koloniën in de gelegenheid gesteld voor het in eigen boezem geleden verlies vergoeding te zoeken in een krachtige zending onder Heidenen en Mohammedanen. In het begin der 17e eeuw hadden echter ook de Protestantsche landen overzeesche bezittingen verworven, waardoor de massale heidenwereld mede binnen den gezichtskring der Protestantsche kerken kwam» [1]. Twee redes word hier dus genoem: 1e Die taak van die Reformasie was so veelomvattend dat daar haas geen *tyd* vir sending was. 2e Die Protestantse lande het geen uitgestrekte oorseese besittinge gehad soos die Roomse om daar sending te drywe. Dus geen *geleentheid* [2]. Dit alles in aanmerking geneem kan ons verstaan dat die Reformatore ook nie so die noodsaaklikheid ingesien het om spesiaal oor die sending hul gedagtes weer te gee.

Erasmus het wel in sy geskrif *Ecclesiastes sive de Ratione concionandi* sy tydgenote tot sendingsarbeid aangespoor, maar nóg Luther, nóg Kalvyn het heeltemal beslis uitgespreek dat die sending roeping van die kerk is; inteendeel het hulle, m. n. Luther ontken dat die sendingsbevel van Matt. 28 : 19 nog geld vir die kerk. Met alle nadruk het *Luther* op die prediking van die Evangelie aangedring, en het die vrye loop daarvan verlang, maar nergens wys hy

---

[1]) *De Post-Acta der Dordtsche Synode in 1618*, p. 221.

[2]) Vgl. ook Warneck in Herzog-Hauck, *Realencyklopädie*[3] XIII, 128.

die heidene aan as voorwerp nog van 'n georganiseerde kerklike sending. »Das geistliche Jerusalem, das ist das Reich Christi, sollte ausgebreitet werden in alle Welt durch das Evangelium. *Das ist auch geschehen*» [1]).

Later beweer hy dat daar tog nog werelddele is, waar die Evangelie nog nie verkondig is nie, maar die christendom sal hom wel vanself daarheen uitbrei.

'n Planmatige kerklike sending het die Apostels dus alleen geken. Uitdruklik verklaar hy: «Nach den Apostelen hat niemand mehr solchen gemeinen apostolischen Befehl» [2]). Dieselfde word ook wel van *Kalvyn* beweer [3]). Tog is dit nog nie so'n uitgemaakte saak nie. Wel is dit te verstaan dat Kalvyn geen breë sendingsbeskouinge gelewer het, hy moes dinge van groter prakties belang doen. Tog het hy hom verskeie maal uitgelaat oor die sending, en die feit dat Voetius daarmee altyd rekening gehou het, sê al veel. Hy aanvaar dat daar vir die christene 'n roeping teenoor die volkere oorgebly het. In sy verklaring van Jes. 12 : 4, 5 wys hy op hierdie verpligting in verband met die «vocatio gentium», en sê: «docet enim hoc esse officii nostri ut ubique gentium bonitatem Dei publicemus» [4]). Die vraag is alleen of hier heidense volkere bedoel is. By Matt. 28 : 19 teken hy aan: «nunc vero diruta maceria, evangelii ministros procul exire iubet Dominus ad spargendam per omnes mundi plagas salutis doctrinam» [5]). Wel kan dit betrek word alleen op die Apostels, maar tog beweer hy elders dat God in

---

[1]) Aangehaal by Warneck, *Abrisz*[6], S. 13.

[2]) Aangehaal by Herzog-Hauck, *Realenc.*[3] XIII, 128.

[3]) Van Andel, *Zendingsleer*, p. 50; Herzog-Hauck, a. w. XIII, 129.

[4]) Aangehaal by Van Andel, a. w. p. 66.

[5]) *Harmonia Evangelica* by Matt. 28 : 19.

later tye weer Apostels en Profete verwek het [1]. As hy die heidene heeltemal aan Gods genade wou oorlaat, waarom het hy dan met Coligny vanuit Geneve die onderneming van Durand de Villegaignon gesteun om in 1555 twee skepe vol Hugenote koloniste naar Brasilië te stuur met die doel om vandaar uit te arbei aan die bekering van die heidense inboorlinge? Ook Pierre Richier en Guillaume Chartier het as «predicateurs missionaires», deur die kerk van Geneve uitgestuur, daarheen vertrek, 8 Sept. 1556 [2]. «Diese erste evangelische Missionsunternehmung ... ist ein Beweis für den heroischen Opfersinn und den starken Ausbreitungstrieb, welche von Calvin ausgingen» [3].

*Melanchton* het wel gemeen dat die sendingsbevel alleen betrekking op die Apostels het, maar tog meen hy dat die owerheid hier nog 'n roeping het. Ook *Bucer* en *Zwingli* weet van geen sendingsbevel aan die gemeente. Van meer betekenis was *Adrianus Saravia* wat in 1590 sy traktaat uitgegee het: *De diversis Ministrorum Evangelii gradibus sicut a Domino fuerunt instituti*. Sy standpunt vind ons kort weergegee in die opskrif van cp. 17: Mandatum omnibus gentibus predicandi Evangelium, Apostolis in coelum receptis, *etiam* Ecclesiarum *obligat:* ad quam rem *Apostolica autoritate* opus est [4]. Eers behandel hy die ampte en op grond van Ef. 4 en ander plekke leer hy dan dat die Apost. amp in die kerk voortduur. Die opdrag aan die Apostels gegee, is nie tenvolle deur hulle vervul nie, sodat hulle

---

[1] *Institutio* IV, 3, 4.

[2] Daubanton, *Prolegomena*, p. 193.

Beets, *Triumfen*, p. 77.

[3] Schlatter, *Calvin und die Mission*, in die *Ev. Miss.-Mag.*, 1909, S. 338.

[4] p. 37, kursivering van ons.

*opvolgers* dit verder moes uitvoer [1]. Op goeie gronde bestry Voetius hierdie episkopale stelsel [2]. Die verdienste van Saravia was veral dat hy die kerk weer uitdruklik op haar sendingsplig gewys het. Ook het die bestryding wat hierop gevolg het, sy vrug gehad. Saravia werd aangeval deur Beza en Gerhard. *Beza* het hom bestry in sy traktaat: *Ad tractationem de ministrorum evangelii gradibus ab Hadriano Saravia Belga editam.* Hy het veral die Kalvinistiese kerkleer gestel teenoor die Anglikaanse van Saravia en het aangetoon dat die bevel in Matt. 28 : 19 alleen betrekking het op die Apostels.

Skerper was die aanval van *Gerhard* in sy *Loci Theologici* [3]. Ook hij beweer dat die Apostels die Evangelie in die hele wereld verkondig het, en die sendingstaak vir die kerk gevolgelik opgehou het [4].

Vóór ons met ons beskouing oorgaan tot Holland in die begin van de 17e eeu, moet hier nog eers die naam genoem word van *Justinianus von Weltz.* Hy het sending en christendom in enge samehang beskou, het as die sendingsgrond veral die wil van God geneem, maar het die pleit gevoer vir 'n «*freigesellschaftlichen* Betrieb» [5].

Tot praktiese sendingsarbeid het dit die eerste in *Holland* gekom, reeds al in die begin van die 17e eeu. Manne as *Justus Heurnius* [6] en *Antonius Walaeus* [7] het wel prinsipieel

---

[1]) p. 37—41.

[2]) Van Andel, *De Zendingsleer*, p. 97, 98.

[3]) Veral locus XXIII: *de ecclesia*, en locus XXIV: *de ministerio ecclesiastico*.

[4]) Vgl. loc. XXIV, cp. V, § 220: nullus fuit apostolorum successor. Mandatum praedicandi evangelium in toto terrarum orbe . . . cum apostolis desiit.

[5]) Warneck, *Abrisz*[6], S. 32.

[6]) Sie *Justus Heurnius, een bijdrage tot de geschiedenis des christendoms in Ned. O. I.*, door J. R. Callenbach, Nijkerk, 1897.

[7]) Sie *Antonius Walaeus*, proefskrif deur J. D. de Lind van Wijngaarden, Leiden, 1891.

nie veel gelewer nie, maar het tog 'n stoot aan die sending gegee. Heurnius se *De Legatione Evangelica ad Indos capessenda Admonitio* is wel stigtelik en opwekkend, maar gee weinig vir sendingsteorie. Dit bevat 'n warm pleidooi vir die sending, maar gee geen uiteensetting daarvan. So ook die werke van Walaeus, leraar aan die sendingsseminarie te Leiden [1]).

Die grondlegger van die geref. sendingsbeginsels is ongetwyfeld *Gisbertus Voetius* [2]). Hy was van 1634—1676 hoogleraar te Utrecht, die eerste sendingsleraar. As lid van die Dordse sinode, 1618/19, werd hy aangewys om advies te gee oor die Indiese vraag betreffende die doop van heidenkinders. Hy het veel oor die sending geskrywe. Sy oudste sendingsgeskrif is: *De Gentilismo et vocatione Gentium*, 1638. Dan volg in 1650: *De Muhammedismo*. Sy standaardwerk ook op die gebied van die sending is egter sy *Politica Ecclesiastica* (1663—1676), in 3 partes, of 4 tomi. Die leer van die sending is 'n deel van die kerkreg. Die uiteensetting van die algemene kerkregtelike beginsels trek dus ook die lyne vir die sendingsleer [3]). Daarom vind ons die sending oral by die verskillende onderwerpe van die kerkreg bespreek. In pars I: res et agenda eccl., behandel Voetius die sending by die beskouinge oor die ecclesia instituta, die administratio baptismi, die conjugium, en die libertas conscientiae. In pars II: personae, word die sending behandel by die verhandelinge de populo eccl., de ministris et ministerio eccl., de vocatione ministrorum. In pars III: actiones, by die kerkverband (de conventibus). Dan gee hy in Lib. II, Tract. I,

---

[1]) Sie Van Andel, *De Zendingsleer*, p. 53—55.

[2]) Sie die belangrike proefskrif van Van Andel. Warneck noem nie eers die naam van Voetius in sy *Abrisz*.

[3]) Van Andel, a. w. p. 27.

capita I en II van pars III twee suiwer sendingsgeskrifte, nl. De Plantatione et Plantatoribus Ecclesiarum, en De Missionibus Ecclesiasticis. Veral in laasgenoemde gee Voetius die rypste vrug van sy studie oor die sending, dit bevat 'n kort bestek van heel sy sendingsleer. Hy behandel hier agtereenvolgens: die senders, die terrein, die doel, die gesondene, die metode van uitsende en die metode van werk op die sendingsterrein. Van belang is dat hy ook met die sending teruggegaan het tot die besluit van God, en vandaar uit tot Gods bevel, Matt. 28 : 19; dat hy wel die plantatio ecclesiarum as doel stel, maar tog as hoogste doel Gods eer; dat hy weer aan die sending die regmatige sendingsorgane toegewys het, soos ons reeds by ons beskouing oor die plaaslike kerk gesien het.

Ten slotte kan ons nog hier noem *Johannes Hoornbeck*, 'n leerling van Voetius. Sy vernaamste werk was *De conversione Indorum et Gentilium* [1]. Daarin wys hy die kerk op haar plig om die ware godsdiens in haar kolonies te breng. Uit hierdie werk blyk dat die sending nog nie heeltemal los was van die middeleeuse rigting, want nie alleen moet die kerk steun soek by die magtiges van die aarde, by die owerheid [2], om hul geld en invloed as sendingsmiddels te gebruik, maar die kerk moet ook naar Jesuïetiese voorbeeld strewe naar kerstening van die massa [3].

Dat die sending onder die *O. I. Kompanjie* ook nog nie suiwer kerklik gereel was, sal ons sien in hfst. I. Hoe die kerk met die opkoms van Deïsme en Rasionalisme die warmte van haar geloofslewe verloor het en verstyf geraak

[1] Amstelodami, anno MDCLXIX.

[2] Bk. II, 210.

[3] Sie veral bk. II, cp. XII: de modo convertendi gentiles. Sie ook H. Dykstra, *Het Evangelie in onze Oost*, 2 dln., Leiden, 1900, dl. I, 136.

het in 'n dooie ortodoksie, sodat Piëtisme en Metodisme deur middel van *genootskappe* die sendingswerk moes oorneem, dit alles word nader uiteengeset in hfst. II.

Ons sìen dus dat dit die Kalvinisme is wat die eerste gevra het naar die beginsels van Gods Woord ook op die gebied van die sending; dat dit die Kalvinisme is wat ook die eerste aktief opgetree het in Holland met 'n kerklike sending [1]), hoewel nog nie heeltemal suiwer van owerheidsinmenging nie. En waar die kerke ingeslaap het en hul taak deur private genootskappe laat oorneem het, sien ons in Holland spoedig naas die genootskaplike sending weer 'n kerklike sending opkom, so ook in Suid-Afrika. Sie hfst. IV, § 2 en hfst. III § 1.

---

[1]) Herzog-Hauck, *Realenc.*[3], XIII, 132.
Warneck, *Abrisz*[6], 43.

# HOOFSTUK I.

## Die Ouere Sending in Suid-Afrika.

### § 1. *Sending onder die O. I. K. in Oos-Indië.*

Die ouere sending in Suid-Afrika was 'n onderdeel van die sending van die O. I. Kompanjie in Nederl. Indië. Sake aan die Kaap die Goeie Hoop werd veral deur die Klassis van Amsterdam gereël.

Om dus die beginsels en metode van hierdie ouere sending in Suid-Afrika te kry, is dit nodig om eers nader in te gaan op die O. I. Komp. en die sending in Oos-Indië. Eers moet ons hier ingaan op die vraag of die O. I. K. hulle die sending onder die inboorlinge heeltemal nie aangetrek het nie soos dit deur vele voorgestel word. Van Engelse kant word beweer: «The Dutch East India Company had not been, any more than the British East India Company, favourable to missionary work» [1]. Ook van Nederl. en Duitse kant hoor ons menigmaal dieselfde bewering [2]. Ons erken dat die O. I. K. in hul eerste oktrooi geen melding gemaak het van arbeid onder die inboorlinge. Die Kompanjie werd volgens hul eerste oktrooi immers opgerig alleen «tot welstand der

---

[1]) James Stewart, *Dawn in the Dark Continent*, London 1903, p. 77.

[2]) Vgl. o. a. Van Troostenburg de Bruyn, *De Hervormde Kerk in Nederl. Oost-Indië onder de Oost-Indische Compagnie*, Arnhem 1884, p. 476—478. P. Paul, *Was tut das Evangelische Deutschland für seine Diaspora in überseeischen Ländern*, S. 48.

geunieerde provinciën, conservatie ende augmentatie der neering, mitsgaders tot profyt der Compagnie». Dus alleen met die oog op stoflike belange. Dis opvallend, want verder sal ons sien dat die Kompanjie hulle tog wel deeglik ingelaat het met die geestelike versorging van die inboorlinge. In die begin het die Komp. hulle die toestand nog nie so helder ingedenk nie om toe al 'n bepaling te maak omtrent die geestelike belange van hul skepe en kolonies.

Later het hulle dit self ingesien, daarom werd in die twede oktrooi van 1622 die «conservatie van het publieke geloof» as een van die redene ingevoeg, waarom aan die Komp. weer hul regte toegestaan werd. Al wat die Komp. dus tevore gedoen het vir die geestelike belange was heeltemal vrywillig [1]). Die Komp. het dit voortdurend as hul plig gereken om nie alleen die Europese gemeentes in Indië van predikante, sieketroosters en skoolmeesters te voorsien nie, maar om ook die inboorlinge toe te breng tot die geloof. Ons kan gerus konstateer dat die Kompanjie nie alleen as handelsliggaam nie, maar in seker sin ook as sendingsgenootskap opgetree het; nóg die H. H. XVII, nóg die verskillende Kamers was onverskillig omtrent die heidenbekering [2]). Wel het soms politieke en handelsbelange tot sending gedrywe, wel het meesal handelsbelange die swaarste geweeg sodat alleen sover aan die geestelike welsyn gedenk werd as dit die Komp. nie teveel geld kos nie, tog staan weer hierteenoor dat, terwyl in die toenmalige Protestantse wereld die sendingsgedagte gladnie gelewe het nie, die bewindhebbers gevoel het dat hulle teenoor die volkere in

---

[1]) Callenbach, *Justus Heurnius*, p. 14.

[2]) Neurdenburg, *De Christelijke Zending der Nederlanders in de 17de en 18de Eeuw*, Rotterdam 1891, p. 10.

Ds. D. K. Wielenga in *De Macedoniër* 1921, p. 363.

hul kolonies 'n geestelike roeping te vervul het. Dit blyk reeds uit die instruksie van die Goew.-Gen. Pieter Both in 1609 [1]): «Dat gedaan zijnde, zult van stonden aan de predikanten en schoolmeesters op de vloot, om in Indië te blijven medegegaan zijnde, stellen ter plaatse daar gij na goede informatie zult bevinden, dat zij den besten en meesten dienst zullen kunnen doen, goede zorg dragende dat dezelve zich getrouwelijk en vredelijk in hunnen dienst tot vermaning van de personen van de Compagnie aan land zijnde, en *bevordering der bekeering van de onchristenen en leering van derzelver jonge jeugd* [2]) mogen kwijten, ten einde de naam van Christus verbreid en der Compagniedienst mag bevorderd worden naar behooren» [3]).

Hierdie sendingsplig van die O. I. K. blyk verder uit die «Resolutie» van die bewindhebbers van 2 Sept. 1609, toe bekend gemaak werd dat die «Cameren» die respektiewe kerkrade sal versoek «uyt te sien en te vernemen om te hebben twee predikanten ende twee schoolmeesters, gequalificeerde getroude personen van redelycken ouderdom en goet leven om met hare huysvrouwen te varen naar Oost-Indiën, de Kercke Christi daer te planten, de sacramenten te administreren en het huwelyk te bevestigen» [4]), ens.

In 1610 werd die Classes uitgenooi naar vier predikante

---

[1]) Reeds 27 Febr. 1603 werd deur die verg. van die XVII besluit om te sien naar geestelike persone bekwaam «omme Godts woort voor te dragen ende 't volck jegens alle superstitie ende verleydinge der Mooren ende Atheisten uyt de H. Schrifture te vermanen.» Grothe, *Archief voor de Geschiedenis der Oude Hollandsche Zending*, Dl. V, 1.

[2]) Kursivering van ons.

[3]) In *Ryksargief*, den Haag. Ook aangehaal by Neurdenburg, a.w. p. 10.

[4]) *Ryksargief*, den Haag, Fol. 61. Ook te vinde by Goudschaal in *Deutsch-Evangelisch im Auslande*, V. Jahrgang. p. 347.

en vier skoolmeesters uit te sien, en werd die kerkrade versoek bekwame persone te «dispeciëren» [1]). Hieruit sien ons dus hoe die O. I. K. telkens hul bes gedoen het om naar bekwame geestelike leiers vir Oos-Indië uit te sien. Hierby het die kerk self nie stil gesit om alles aan die owerheid oor te laat, sy het self haar sendingsplig gevoel. Wel het die sending meer uitgegaan van die Kompanjie — hierby was nie soseer gehoorsaamheid aan die bevel van die Here, as wel handhawing van die godsdiens volgens Art. 36 van die Nederl. Konf., die dryfveer [2]) — maar daarby het die kerke in Nederland hulle wel deeglik ook laat gelde. Die Classes en Provinsies waarin Kamers van die Komp. was het hulle altyd die saak van die sending aangetrek, m. n. die Classes van Amsterdam en Walcheren en die Prow. Sinodes van N. en S. Holland. Veral die Kerkraad van Amsterdam het hulle bemoei met die geestelike lewe op die skepe en in die kolonies. Reeds 6 Nov. 1603 werd deur die kerkraad besluit: «Is goedgevonden dat d. plancius ende d. helmichius alle crancbesoeckers de welcke de companie van oostindien zouden moghen aen nemen zullen examineren ende rapport aen den kerkenraet zullen doen» ens. [3]).

Van sendingsliefde getuie ook die kredensiebrief van die

---

[1]) Neurdenburg, a. w. p. 11.

[2]) J. W. Gunning, *Hedendaagsche Zending in onze Oost*, den Haag 1914, p. 26. Van Boetzelaer van Dubbeldam, *De Gereformeerde Kerken in Nederland en de Zending in Oost-Indië in de dagen der Oost-Indische Compagnie*, Akad. Proefskrif, Utrecht 1906, p. 32, voetnoot.

[3]) Dr. F. L. Rutgers, *Het Kerkverband der Nederlandsche Gereformeerde Kerken.* bylae J: Extracten uit de Protocollen van den Amsterdamschen kerkeraad, betreffende zijne bemoeiingen met den dienst des Woords op de schepen en in de Koloniën. p. 174.

Amsterdamse kerkraad aan Caspar Wiltens in 1610, waarin dit as 'n beskikking Gods gereken word dat deur die Komp. 'n deur naar Oos-Indië geopen is «om het Evangelium onses Heeren Jesu Christi te predicken met mercklycke hope, dat daerdoor vele der inwoonders tot de kennisse des enigen waren Gods ende syns Soons Jesu Christi, ende also tot eeuwige salichheyt sullen werden gebracht,» ens. [1]). Omdat die behartiging van die geestelike belange in Indië alleen in die hande was van dié kerke en classes waar Kamers van die Komp. was, het die ander landprovinsies ook hul reg opgeeis [2]). Die sorg vir die kerke in O. Indië moet nie by 'n besondere kerk of klassis staan nie maar by al die sinodes van die geunieërde provinsies. Dit moet nie 'n privaatsaak van 'n paar classes wees nie, maar van al die Nederl. kerke. Al die kerke saam het dit hul plig gereken om vir die sending in Indië te sorg. Reeds op die Dordse Sinode 1618/19 het hulle die sending bespreek: «En aangesien Godt ons in dese Landen een weg geopend heeft tot verscheyden ver afgelegene Landen in de Indiën en

---

[1]) Aangehaal by Van Boetzelaer van Dubbeldam a. w. p. 33.

[2]) Reeds werd op die Part. Sin. van N. Holland te Amsterdam 1607 'n gravamen van Haarlem behandel: «alsoo de Compagnie van Oost-Indien int gemeyn de Vereenichde Provincien aengaet, oft oock niet billyck ende noodich is, dat by den Synoden ordre werde gestelt over het uytsenden der persoonen, die tot sieckentroosters ende vermaenders op de schepen ofte tot kerckendienaers aldaer te lande souden mogen werden gebruyckt, opdat deselve niet door een classis oft kercke, maar met advies ende sorge der synoden int gemeyn ofte der gedeputeerden derselver daartoe mogen werden geordineert, ende dat by provisie, totdat andersins door den synodum generael daerin sal werden voorzien». — Reitsma en Van Veen, *Acta der Provinciale en Particuliere Synoden*, dl. I, 416.

Sie verder oor die verloop van hierdie stryd nl. by wie die reg berus om uit te stuur naar Indië, Van Boetzelaer van Dubbeldam a. w. p. 72—92; Grothe, *Archief voor de Geschiedenis der oude Hollandsche Zending*, dl. I, 2—4; 11—14.

elders, die van de kennisse des waren Godts geheel ontbloot syn; Versoekt de voorgeseyde Synodus ook ootmoediglijk, dat u Hoog Mog. met een christelijken ijver dese heylige saeke gelieven ter herten te nemen en met allen ernst daer op toe te leggen en tot dien eynde sodanige middelen te ordineren en te besorgen, die allerprofytelijkst en bequaemst sijn tot voortplantinge des H. Evangeliums in die landen» [1].

Jammer egter dat die kerk nie heeltemal vry was in haar beweginge, dat sy nie haar eie weg kon gaan nie; die innige konneksie met die staat het haar verhinder om die sendingswerk selfstandig ter hand te neem. Sy moes dit aan die staat, hier die O. I. K., oorlaat om predikers uit te stuur, al was dit dan ook met behulp van die kerk. Die O. I. K. werd instrument waardeur die kerk haar begeerte om sending te drywe kon vervul. Die Komp. het hulle gewoonlik gewend tot die kerkraad of tot die klassis waarbinne een van die Kamers sorteer, en hierdie kerkraad of klassis het dan die benodigde persone georden en uitgestuur, met goedvinde en voor rekening van die Kompanjie [2]. Deur hul oktrooi was die O. I. K. oppermagtig, en niemand kon dus enige bemoeiing van watter aard ook met Indië hê, dan deur die Kompanjie. Wou die kerk iets doen vir die godsdienstige belange in Indië, dan moes sy eers aanvraag doen by die H. H. XVII. Dit blyk reeds uit die feit dat die klassis van Walcheren op die sinode van Goes 1620 by die Komp. daarop moes aandring om 'n opleiding vir predikante te kry om Gods Woord te verkondig onder heidene en Mohammedane. Die resultaat hiervan is bekend, nl. dat die H. H. XVII die

---

[1]) *Postacta*, 177e sitting.

[2]) H. Dykstra, *Het Evangelie in onze Oost*, 2 dln., Leiden 1900, dl. I, 52.

fakulteit van Leiden gevra het aangaande die wyse waarop dit in te rig, en dat also die Seminarie van Walaeus tot stand gekom het en voortgeduur het vir 10 jaar lang. Op dieselfde wyse het die klassis van Amsterdam in 1635 die beweging vir 'n Seminarie weer begin; hierin het die Sinode van N. Holland steun gegee, met die gevolg dat die Komp. hulle verbind het om «zoo daar eenige studenten waren, die zich tot den dienst van de Compagnie wilden laten gebruiken, dat zij daarvoor niet vreemd zouden zijn, om die een tijdlang tot bevordering van hunne studiën te alimenteeren» [1]).

Hiermee was die bedoeling van die Komp. om predikante te vorm vir die Indiese kerke wat dan tewens as sendelinge onder die heidene daar kon optree.

Toe die sendingswerksaamhede almeer in omvang toegeneem het, en dit vir die klassis van Amsterdam te swaar geword het, het die kerkraad van Amsterdam in hul vergadering van 25 Maart 1621 die besluit geneem, blykbaar in navolging van die klassis van Walcheren, om tot die gereelde behartiging van die talryke werksaamhede, verbonde aan die korrespondensie met en die bestuur van die sendingsarbeid in O. Indië, *Deputati ad res Indicas* te benoem. Die klassis van Walcheren het dit reeds al die vorige jaar gedoen.

Die bevoegdheid van hierdie deputate was nie oral dieselfde nie. So het te Middelburg die deputate die predikante beroep onder approbasie van die klassis, terwyl te Amsterdam weer die klassis beroep het en aan die deputate alleen die voorlopige ondersoek naar leer en lewe oorgelaat werd.

---

[1]) Aangehaal in *Acta van het Zendings-Congres*, gehou te Amsterdam 1890, p. 90.

Die deputate het meesal die kerklike instruksie aan die predikante gegee, verder moes hulle korrespondensie voer, kandidate ondersoek, die H. H. XVII adviseer ens. [1]).

Die predikante wat also met behulp en approbasie van die klassis beroep werd, werd gereken as amptenare van die Kompanjie. Die ouere sending was dus meer 'n werk van die O. I. K., waarop die kerke meesal net soveel invloed kon oefen as gevra werd, veral moes hulle altyd die uitgesonde persone eksamineer en in die amp stel [2]). Die Komp. het die kerk veelal as 'n werktuig van die politieke owerheid beskou.

Van Caspar Wiltens lees ons dat hy «van de bewindhebbers voors. gepresenteert» was, «als van der welcker hy eenige Jaren in de studio der Theologiae is onderhouden geweest» [3]). So ook moes die sieketroosters hulle eers by die bewindhebbers aanbied, dan word hulle naar die deputati ad res Indicas gestuur om geeksamineer te word. Na die uitslag van hul eksame word hulle weer naar die bewindhebbers gestuur, wat dan uit hulle 'n keuse doen, waarna die gekosene van die deputate hul instruksie ontvang. Hierdie koppeling van die kerk aan die staat was baie nadelig vir die sending. Dit was dan ook oorsaak waarom die kerk nie selfstandig kon optree nie en waarom die plaaslike kerke hulle in die sendingswerk nie kon laat gelde nie. Die kerk van Amsterdam het wel self sendingssake afgehandel, maar was tog belemmer in haar aksie deur die Kompanjie. Was dit immers suiwer 'n sending

---

[1]) Van Boetzelaer van Dubbeldam, a. w. p. 93 v.v. Van Troostenburg de Bruyn, *De Herv. Kerk*, p. 128.

[2]) Van Boetzelaer van Dubbeldam a. w. p. 121.

[3]) *Berichten van de Utrechtsche Zendingsvereeniging*, 1883, pp. 161—183, art.: De zendingsmethode van Jan Compagnie, p. 165.

van die geref. kerke assodanig, dan sou die uitgesonde predikante en sieketroosters ook nie die status gehad het van amptenare van die Kompanjie, dan sou die kerke suiwerder kerkregtelik hul status bepaal het sodat daar 'n beter verband was tussen die kerke en die sending. Juis omdat dit nie alles suiwer kerklik was nie, maar vele ander sake hier nog by in geding was, het Voetius nie suiwer die lyne gestrek vir die vraag of die sorg vir die kerke in Oos-Indië toekom aan «een bijzondere kerk of classis of ook synode, of wel bij alle synoden der geunieerde provinciën of bij de kerken dezer Nederlanden in het gemeen» [1]).

As die kerk alles self kon reël dan sou dit bepaald ook gemakliker gegaan het om predikante vir Oos-Indië te kry, en sou die geestelike toestand seker veel gunstiger aldaar uitgesien het. Dit was immers nie soseer om die moeilike reis waarom soms niemand hom as predikant vir Indië wou aanmeld nie, maar veral om die willekeur waarmee die Komp. teenoor die predikante opgetree het. Die Komp. tog het die predikante verplaas of afgeset of naar Holland teruggestuur wanneer dit hulle belief. Hierby kom nog dat hulle daarnaar gestrewe het om die Indiese kerk in 'n staat van onmondigheid te hou [2]). Die geestelike welvaart van die gemeentes werd nie altyd ten beste behartig nie, immers onwaardige en ongeschikte dienare werd soms uitgestuur, mense wat in Holland self nie meer kon tereg kom nie. Daarom het J. P. Koen, die grondlegger van die Hollandse heerskappy in Indië, versoek in 'n brief van 5 Aug. 1619 aan die bewindhebbers «dat het U.E. doch gelieve eenige godtvruch-

---

[1]) Grothe, *Archief*, I, 11.
Van Andel, *Zendingsleer* ens. p. 80, 81.
[2]) Van Boetzelaer van Dubbeldam, a. w. p. 102.

tige, eerwaerdige, cloecke, verstandige predicanten herwarts te senden, ende geen hooveerdige, ongeschicte, onwetende idioten, gelyck eenige dienaers geweest sijn. 't Is beclaechelyck ende jammer, dat de godtsdienst niet beter waergenomen, noch gehanthaeft worde» [1]). Ook Arent van Buchel skrywe in sy «*discours over het stellen van de predicanten ende bekeren vande Indiaensche onder ons gebied wonende*» [2]) dat die bewindhebbers geen «hooveerdige, halstarrige, glorieuse menschen» moet uitstuur. Verder pleit hy vir 'n Seminarie vir opleiding van predikante. Ook Petrus Hofstede het gekla oor die verwaarlosing van geestelike belange [3]).

Weens die gebrek aan dienare van die Evang. het die Komp. toe «*cranckbesoeckers*» en *skoolmeesters* as behulpsels gebruik, aan wie slegs 'n deel van die arbeid van die predi-

---

[1]) *Ryksargief*, den Haag. Enigsins foutief ook aangehaal by Goudschaal in *Deutsch-Evangelisch im Auslande*, V. Jahrgang, p. 352.

[2]) Opstel in *De Navorser*, 1897, p. 609 v.v. oor: Eenige mededelingen van Arent van Buchel betreff. zijn bewindhebberschap in de Amsterdamsche Kamer der Vereenigde Oost-Indische Compagnie, 1619—1621.

[3]) In sy *Oost-Indische Kerkzaken, zoo oude als nieuwe*, Rotterdam, 2 dln, 1779, 1780. In dl. II, cp. 9, behandel hy die vraag waarom so weinige predikante en proponente naar Oos-Indië gaan. Omdat dit van belang is en ons onder goew. Wagenaar ook sulke slegte sieketroosters aantref, ja selfs predikante aan die Kaap, wie veel te wense oorgelaat het, laat ons hier iets uit die betoog van Hofstede volg: „Een Proponent, die uit gebrek aan gaven en kundigheden hier te lande niet kan te regt raken, of die zig door een losbandig gedrag een kwaden reuk veroorzaakt heeft; of een Predikant, dien men in Neerlands kerk om zijn ongeregelden wandel niet langer zou kunnen of mogen dulden, zijn doorgaans de personen die ter bevordering van de belangen des Christendoms onder de heidenen gezonden worden." In cp. X noem hy as redene waarom so min predikante hulle aanmeld: die aanlere van die inlandse taal, verplaatsing deur die Komp. teen die wil van die predikante naar ander oorde, ongesondheid van klimaat, ens.

kante opgedra werd. Origens werd streng verbode «dat zij sich yets onderwinden te doen, hetgene eygentlyck behoort tot het ampt vande praedicanten» [1]. In die reël mog die krankbesoekers nie hul eie leerredene voordra nie, maar het hulle alleen voorgelees «eenich goet Sermoen uyt de decades Bullingerii, Ursini Catechismo ofte eenich ander boeck» [1].

Dit was geen nuwe soort kerklike amp [2], maar die amp van krankbesoeker of sieketrooster was in Nederland bekend voordat die Hollanders nog Indië verower het. Reeds te Amsterdam, Leiden, Dordrecht, Middelburg ens. werd sieketroosters aangetref by die Herv., Luth., en Waalse kerke [3]. Soos reeds aangetoon was hul uitsending veral te Amsterdam en Middelburg meer spesiaal die werk van die deputati ad res Indicas, onder goedkeuring van die bewindhebbers. Vóór die deputate gekies werd, het die classes, veral die van Amsterdam, die sieketroosters ondersoek in die hoofpunte van die leer [4]. Weens die groot gebrek aan predikante werd weleens deur die kerk van Batavia sieketroosters tot predikante bevorder, wat egter groot ontevredenheid by die Nederl. kerke opgewek het [5].

Die geskiedenis het geleer dat die vordering van die christendom in Indië vir 'n groot deel toe te skrywe is aan die werksaamhede van bekwame en ywerige sieketroosters. Hulle tog was vertroud met die taal en sedes van die inlanders en was dus die mees geskik om die heidene en Mohammedane tot die christendom te bekeer. Daarenteen

---

[1]) Sie Bylae A, a.

[2]) So Ds. D. K. Wielenga in *De Macedoniër*, 1921, p. 364.

[3]) Van Troostenburg de Bruyn a. w. p. 335.

[4]) Sie Bylae A, b.

[5]) Hierdie geskil re in diensstelling van sieketroosters word noukeurig bespreek deur Hofstede in dl. I. van sy *Oost-Indische Kerkzaken*.

was die werk van die predikante te uitsluitend bepaal tot hul gemeentes in Indië, sodat hulle feitelik alleen die inlanders kon doop wat deur die sieketroosters of skoolmeesters op soms heeltemal onvoldoende wyse voorberei was. Die predikante moes hulle dus heeltemal verlaat het op die woord van die onderwyser. So werd vele naamchristene in die kerk opgeneem. Hieruit sien ons dat hier nog geen sprake is van 'n regte sendingsmetode. Omdat meesal grote wins die swaarste by die O. I. K. geweeg het, en hulle soveel moontlik wou uitspaar, was daar geen geld en tyd genoeg vir die behartiging van die sending. Hulle het nie eens die aard van die volke, wat hulle moes christianiseer, geken nie.

§ 2. *Sending in die dae van die O. I. K. in Suid-Afrika.*

Ons het veral wat stilgestaan by die sending onder die O.I. K. in Oos-Indië, omdat ons feitelik dieselfde toestande, metode en beginsels in sake die ouere sending onder die O.I. K. in Suid-Afrika ook aantref. Soos ons gesien het was ons vaders in Nederland hulle reeds vroeg bewus van hul sendingsroeping. Reeds Hoornbeek en Heurnius het in alle erns daarop gewys dat God die Nederlanders die voorreg om kolonies te stig nie gegee het tot vermeerdering van eie rykdom en weelde nie, maar opdat hulle aan die heidense volkere die kennis van die ware God en also van die ware godsdiens sou breng [1]). Daarom was die oogmerk van die nedersetting aan die Kaap die Goeie Hoop in 1652 deur die Nederlanders dan ook nie net louter uit 'n handelsoogpunt nie, nl. tot verversing van die skepe. Dit was wel hoofddoel, maar daarby werd die geestelike welvaart van die inboorlinge nie uit die oog verloor nie.

---

[1]) Nachtigal, *De Oudere Zending in Zuid-Afrika*, Amsterdam 1893, p. 15, 16.

Dit blyk reeds uit die remonstransie van Leendert Jansz. en N. Proot in 1649 aan die bewindhebbers van die O.I. K. te Amsterdam oorhandig. Daarin kom o.a. voor:

«Wel ende in goede correspondentie met haar (nl. inboorlinge aan die Kaap) levende sal men metter tijd eenige van haer kinderen tot jongens ende dienaers connen gebruijcken ende in de Christelijcke religie optrecken waer door als Godt Almachtigh dese goede saecke gelieffde te segenen, gelijck als Tayona ende Formosa heeft gedaen, veel sielen tot de Christelijcke Gereformeerde religie ende Godt toegebracht werden» [1]).

Jan van Riebeek het insage in hierdie remonstansie gekry en in Junie 1651 het hy aan «de Bewindhebberen van de Generale Vereenighde Nederlantse g'octroyeerde Oost-Indische Compe.» oorhandig sy «Nader Consideratie off Bedenckinge op eenige Poincten der Remonstrantie door Sr Leendert Jansz.» ens., waarin die volgende ons veral tref: «Wat aengaet 't geene Sr Leendert Jansz. schrijft van dat d' Inwoonders ofte hunne kinderen onse Nederlantse tale souden cunnen leeren, is considerabel ende niet min een goede saecke, maer ingevolge noch beter de voortplantinge onser gereformeerde Christelycke religie daer denselven meede hope toe schijnt te hebben ende in welcke saecke een goet leeraer de beste dienst soude cunnen doen,» ens. [2]). In die Dagverhaal van Jan van Riebeek lees ons dat hy in sy eerste vergadering aan boord van die Dromedaris met betrekking tot die inboorlinge aan die Kaap besluit het: «Wordt te dien einde een iegelijk serieus vermaand en

---

[1]) H. C. V. Leibbrandt, *Precis of the Archives of the Cape of Good Hope, Lettres and Documents received, 1649—1662* vol. I, 3 f.

[2]) Leibbrandt a. w. I, 27.

gelast dezelve alle vriendelijkheid en lieftalligheid te bewijzen, opdat zij met er tijd door onzen minnelijken omgang tot ons te eerder gewend en genegen gemaakt mogen worden, om alzo tot onzer Heeren Principalen oogmerk te geraken» [1]. Loram beweer daarom seker niet te veel as hij sê dat: «One of the avowed objects of the first settlement of the Cape in 1652 was to bring the benefits of Christianity and civilisation to the heathen» [2]. Hierdie geneentheid teenoor die inboorlinge blyk nog duideliker uit die gebed waarmee van Riebeek sy vergaderings geopen het, nl. dat «onder dese wilde brutale menschen mogelijck sijnde Uwe ware gereformeerde Christelijcke leer metter tijt mochte voortgeplant ende verbreijt worden, tot uwes H. naemens loff ende Eere ende welstant onser Hren Principalen» [3]. Aan hierdie standpunt teenoor die inboorlinge het van Riebeek getrou gebly, gelyk ook later blyk uit sy persoonlike bemoeiinge met hulle.

---

[1]) *Dagverhaal*, uitg. door het Hist. Gezelschap te Utrecht, 1848, p. 23.

[2]) *The Education of the South African Native*, London 1917, p. 46.

[3]) Leibbrandt, *Precis of the Archives*, Resolutiën van de Commandeur van het Fort de Goede Hoop, 1652—1662, p. 1. Of hierdie gebed van v. Riebeek self is of van die bewindhebbers, maak hier geen saak. Ten onregte egter noem Godee Molsbergen hierdie gebed 'n «mengsel van godsdienst en handelsgeest» in sy *De Stichter van Hollands Zuid-Afrika, Jan van Riebeek*, Amsterdam 1912, p. 77. Mens moet die toenmalige politieke en kerklike verhouding goed in die oog hou om te verstaan hoe «ehrlich en ernstlich» ons voorvaders dit gemeen het. Ook hul handelsondernemings kon alleen gedye onder die seën van die Here. Wat ons nou miskien as skynvroomheid voorkom, was toe eerlik bedoel, b.v. as 16 April 1603 die vloot van S. de Weert die reis naar O.-Indië sou aanvaar, werd 'n alg. vas- en bededag uitgeskrywe om «Godt de Heere te bidden dat haere Reyse mochte gedyen tot grootmaecking ende verbreydinge syns Heyligen Naems, welvaren van 't Vaderland ende harn Maesteren» ens., sie Goudschaal in *Deutsch-Evangelisch im Auslande*, V Jahrgang, S. 339, 341.

Heeltemal sonder grond beweer Wangemann dan ook: «Die Aufgabe, die der erste holländische Gouverneur in Gebetsgestalt urkundlich niedergelegt hat, die Aufgabe das Evangelium zu bringen, hatte der Capenaar nicht erfullt, sein selbstsuchtiges Interesse hatte den göttlichen Auftrag verdrängt» [1]).

Dis slegs een uit vele skrywers wat sonder bewysgrond alle ouere sendingspoginge in Suid-Afrika verbysien. Ons stem toe dat die kerk geen selfstandige sending ter hand geneem het, maar daarvoor was sy ook nog te seer afhanklik van die klassis en kerk van Amsterdam, en daarby nog gestrem in haar handelinge deur die oorheersing van die staat. Eers moet ons ons dus die posiesie indenk waarin die kerk in die 17e en 18e eeue in Suid-Afrika verkeer het. Soos die kerk in Oos-Indië onder die O. I. K. nie heeltemal selfstandig kon optree nie, maar veelal deur die staat onmondig gehou werd, so was dit ook in Suid-Afrika. Die groot belemmering in die sendingswerk deur die kerk was soos in Oos-Indië, *gebrek aan arbeiders* en die *oormag van die staat.*

«De Regering scheen naijverig op de regten der kerk en misgunde haar de onafhankelijkheid die haar toekwam, en waarop zij een onbetwistbaar regt had» [2]). Die besoldiging en onderhoud sowel van leraars as van ander kerkbeamptes het die plaaslike Regering dan ook vir hul rekening geneem. Die kerk moes wel deur haar eie leraars regeer word, maar

---

[1]) *Südafrika und seine Bewohner*, Berlin 1881, S. 5. Vgl. ook die bewering in Burckhardts *Kleine Missions-Bibliothek*, II, 2 Abt., 2 Aufl., S. 15: «Zu dem gekreuzigten Heiland der auch Heiden Heiland ist, hatte niemand die Eingebornen hingewiesen. Als leere Redensarten war van Riebeeks gebet für sie im Winde verschollen».

[2]) *Elpis*. Alg. Tijdschrift voor Zuid-Afrika, 1859, p. 6.

beskerm deur die staat. Sy werd soseer as 'n deel van die Kompanjie se bestuur beskou, dat die predikante gereken werd as amptenare van die Kompanjie [1]). Die Komp. het hulle dan ook die reg voorbehou om die predikante buiten beroeping van die gemeente of kerkraad om te benoem en aan te stel [2]).

Wederregtelik het die Regering gedurende 120 jaar bepaal dat die helfte van die kerkraad beamptes van die staat moes wees, wie se keuse grotendeels dan nog aan die Regering oorgelaat werd [3]). Die eerste kerkraad, in 1665 te Kaapstad ingestel, het dan ook bestaan uit die predikant (dienaar van die Komp.), 'n lid van die Raad van Poliesie (Commissaris Politicque), 'n diaken, gekies deur die Kommissaris Politiek uit 'n dubbeltal name deur die kerkraad verskaf, en 'n ouderling deur die kerkraad self gekies [4]). Die Kommissaris Politiek het altyd sitting gehad in die kerkraadsvergaderings, en later na 1745 ook in die «Gekombineerde Kerkvergadering», en is eers in 1826 afgeskaf by die kerkrade op die land, en in 1828 in Kaapstad; dog by die sinodes werd die Regering nog deur twee van hulle verteenwoordig tot 1842. So innig was die band van kerk en staat dat suiwer kerklike besluite afgekeur werd. Ons kan dus nie anders sê nie of die kerk was aan die staat onderworpe [5]).

Hierby kom nog die ywersug van die moederkerk, wat selfs geen klassikale vergaderings in Suid-Afrika wou duld. Toe die kerk haar later uitgebrei het, het die verskillende

---

[1]) Sie terug re Oos-Indië.

[2]) Mr. J. de Wet, *Beknopte Geschiedenis van de Nederduitsche Hervormde Kerk aan de Kaap de Goede Hoop*, 1888, p. 15.

[3]) *Elpis*, 1859, p. 6.

[4]) Theal, *Chronicles of the Cape Commanders*, Cape Town, 1882, p. 137.

[5]) Abr. Faure, *Redevoering bij het Tweede Eeuwfeest*, Kaapstad 1852, p. 82.

gemeentes naas mekaar sonder enige kerklike verband gelewe [1]). Almeer werd toe die behoefte aan 'n band van gemeenskap gevoel, en eers na 1745 kon die eerste Klassikale Vergadering byeenkom met toestemming van die Kommissaris Politiek, terwyl dit nog nie eers die naam van «Classis» kon dra nie; immers 'n klassis het reg om eie predikante aan te stel en te bevestig, en hierdie grote selfstandigheid mog die Suid-Afrik. kerke nie kry nie, daarom werd die klassikale verg. genoem «Gekombineerde Kerkvergadering». Hierdie kerkvergadering het van 1745—1759 elke jaar vergader en moes rapport doen aan die Klassis van Amsterdam. Met die opheffing in 1759 van hierdie enige band tussen die kerke, werd hulle weer heeltemal aan die owerheid onderworpe. Eers in 1824 kon die eerste sinode byeenkom en dan nog verteenwoordig van twee here Kommissarisse Politiek.

So sien ons dat dit vir die kerk onmoontlik was as liggaam die sending self aan te pak, terwyl sy onder staatkundige en kerklike oormag gebuk haar dierbaarste regte vertrede en haar hoogste belange verwaarloos gesien het. Seker kon die Kompanjie 'n beter georganiseerde sendingswerk onder die inboorlinge begin het, maar dan kom weer die moeilikheid van geskikte leraars. Ons hoef slegs 'n blik te werp op die geestelike node van die Kaapse Koloniste self in die begin van die 18de eeu om te besef hoe weinig daar aan sending kon gedoen word. In 1743 het die Goew.-Gen. van Imhof op sy weg van Indië 'n besoek aan die Kaap gebreng. Hy gee ons 'n donker skildering van die geestelike toestand.

---

[1]) Vgl. Kist en Royaards, *Nederl. Archief voor Kerkgeschiedenis*, VIII, 277, 278: «De onder ons bestaande kerken waren vreemd van elkanders zaken en toestand, elke gemeente stond als op haar zelve», ens.

Die Kolonie het toe uit ongeveer 4000 Boere en 1500 bediendes van die Kompanjie bestaan. Vir hierdie hele bevolking, wat oor 'n breë oppervlakte versprei gewoon het, was daar toe maar drie predikante, te Kaapstad, Stellenbosch en Drakenstein. In die buitendistrikte was daar geen skole en vele kinders het geen opvoeding ontvang, behalwe vir 'n tydjie soms van een of ander weggelope matroos of soldaat. Onder sulke omstandighede was die Suid-Afrik. kerk onmagtig om haar roeping te vervul, en hierby het die Komp. nog helaas, soveel hul plig verwaarloos omrede die grote onkoste.

Die ouere sending was dus 'n sending van die Kerk in Holland deur middel van die O. I. K., en omdat dit nog nie selfstandig was nie, maar verbonde aan die versorging van die geestelike node van die blanke gemeentes, het dit geskied meer uit privaat inisiatief, 't sy van die *owerheid* aan die Kaap self, 't sy van die *sieketroosters* of *skoolmeesters*, 't sy van sommige *predikante*. Hier kan ons dit verder alleen illustreer deur op die hoofpunte uit die ouere sending te wys.

*Van Riebeek* self was 'n vriend van die sending, dit het reeds geblyk uit sy bevel om die Hottentotte nie wreed of onregvaardig te behandel nie. Reeds vroeg werd deur die Komp. dan ook 'n slaweskool opgerig, en die sieketrooster werd daarmee belas. Also werd die slawe «geoeffent in de beginselen van het Christendom» [1]. Verder lees ons van die Komp. «dat dezelve haare slaven, welke van elders aan de Kaap gebragt werden, zeer gaarne door den Waterdoop in de Christelijke Kerke wil hebben ingelijfd, nadat zij in

---

[1]) Spoelstra, *Bouwstoffen voor de Geschiedenis der Nederduitsch Gereformeerde Kerken in Zuid-Afrika*, I, 35.

de gronden van den godsdienst zijn onderwezen» [1]. So was ook een van die eerste regulasies van v. Riebeek dat die slawe onderwys moet kry in die christelike godsdiens. Daartoe het hyself die slaweskool geopen met sy swaer, Pieter van der Stael, as onderwyser. Hy het selfs soms as goewerneur die onderwys bygewoon om toe te sien dat tug en orde gehandhaaf word.

Van Riebeek het dus getrou aan sy gebed gebly, hy het van die gedagte uitgegaan dat kolonisasie dan alleen kan geluk as almal hulle onderwerp aan Gods Woord [2]. Ook sy opvolger, *Zacharias Wagenaar*, het hom met die slaweonderwys bemoei. So het ook *Ysbrand Goske* verorden dat al die slawe van die Komp. Sondags tweemaal naar die kerk moes gaan, en elke aand onderwys deur die sieketrooster moet kry [3]. In 1683 vind ons verder van owerheidsweë die bepaling dat elkeen die eiendomsreg op sy slaaf verloor sodra hy in die christelike kerk ingelyf is. Nieteenstaande hierdie welbedoelde, maar vir die voortgang van die sending tog lastige bepaling [4], werd van 1699 tot 1711 nog 154 slawekinders gedoop en aldus in vryheid gestel.

---

[1]) *Nieuwe Algemeene Beschrijving van de Kaap de Goede Hoop*, te Amsterdam bij Petrus Conradi, 2 dln., 1777, dl. II, 302.

[2]) Nachtigal, *De Oudere Zending*, p. 26.

[3]) a. w. p. 54.

[4]) Vele wou gevolglik nie hul slawe in die christelike beginsels laat oplei nie, om alsdan gedoop en vrygestel te word. In 1792 vind ons dan ook dat Stellenbosch aan die Regering vra of juis die vrystelling van die slawe op hul doop moet volg. Die vraag werd aan die kerkraad van Kaapstad voorgelê, wat hierop bevestigend geantwoord het. Sie Spoelstra, *Bouwstoffen* II, 239 v. v. Later werd hierdie reël wat enigsins gewysig en bepaal dat 'n gedoopte slaaf nie mag verkoop word nie, dog ook dit het nog die voortgang van die Evangelie belemmer. Daarom het Ds. Vos probeer om hierdie laatste bepaling verander te kry. Sie sy *Merkwaardig Verhaal*, Uitg. 1911, p. 137, 138, 215.

Verder het *Kommissaris van Rheede* bepaal dat slawekinders onder twaalf jaar naar skool moes gaan en in die beginsels van die chr. godsdiens onderwys moet ontvang [1]). Die owerheid het dus hul roeping gevoel, maar was weens gebrek aan geskikte manne onbekwaam om in die nodige geestelike behoeftes te voorsien. Eers later teen die laaste helfte van die 18de eeu het met die verval van die O. I. K. ook hul ywer verflou.

Omdat die owerheid aan die Kaap dus nie voldoende in die geestelike node kon voorsien nie, was dit byna uitsluitend aan die privaat inisiatief van die *sieketroosters* en skoolmeesters en aan sommige ywerige predikante oorgelaat om aan die sending te doen.

Die eerste sieketrooster, *Willem Barentsz. Wylant*, het sowel onder die slawe as onder die Hottentotte ingewerk. In 'n brief van 20 April 1655 aan die Klassis van Amsterdam skrywe hy van die Hottentotte dat hulle is «een seer arm elendich volck na siel ende na lichaem; beroft van alle kennisse Godts; leven als het vee» [2]) ens. Hy het hom hul node aangetrek: «Ondertusschen en sal ick nyet nalaten mijn schuldige plicht om alle mogelijck middelen te gebrucken oft den grooten Godt beliefde, door dat middel haer te trecken uth het rijcke der dusternisse ende verlossen sie uth die handen ende banden des Satans ende brengen se tot het rijcke sijns Soons» [2]). Soos ons gesien het moes die sieketroosters volgens hul instruksiebrief [3]) hul werksaamhede alleen tot die gemeentelede beperk, veral sieke besoek en preek lees [4]). Hul arbeid onder die slawe en inboorlinge was dus meesal uit privaat inisiatief.

---

1) Geo. McCall Theal, *Chronicles of the Cape Commanders*, p. 232.

2) Spoelstra, *Bouwstoffen*, I, 4.

3) Sie Bylae A. b.

4) Wylant het eens 'n preek wat vry voorgedra i. p. v. dit te lees. Hieroor

Die arbeid onder die slawe het voorspoedig gegaan, sodat Kolbe in 1727 in sy *Nauwkeurige Beschrijving van de Kaap de Goede Hoop* kon skrywe: «Jaarlijks worden er vele slavenkinderen gedoopt, zoodat er schier niet eene Zondag voorbijgaat, waarop er niet twee drie of meer gedoopt worden» [1]).

Maar uiters moeilik was dit om met enige vrug sending te kan drywe onder 'n volk as die *Hottentotte*, en dit nogal deur middel van meesal ongestudeerde sieketroosters. Ons moet die Hottentotte beskou as ras van 'n baie lae peil van beskawing om te begryp waarom die meeste Boere geen sendingspoging onder hulle wou aanwend. Van Riebeek skrywe dat «hun grootste penitentie (was) wanneer ze niet als varkens mogen morsen en wentelen in alle vuilheid en smeerderij». Alle ouere skrywers stem dan ook ooreen wat betref die lae, vuile en luie karakter van die Hottentotte [2]).

---

het 'n klagskrif by die goew. v. Riebeek ingekom, dat die «cranckenbesoeker sich des Sondaechs veeltyts onderwint eenige lessen buyten syn boeck het volck voor te dragen, synde boven syn vocatie ende ook strydende mette instructie» ens. Leibbrandt, *Precis of the Archives*, Lettres and Documents etc. p. 121.

[1]) Aangehaal in *Eenige Historische Feiten, aangaande de Stichting en Ontwikkeling van de Kerk der Voortrekkers* ens., Pretoria 1909, p. 17.

[2]) Ons kan hier slegs verwys naar 'n paar oue geskrifte: Johann Schreyers, *Neue Ost-Indianische Reiss-Beschreibung, anno 1669 bis 1677*, Leipzig 1681.

Van belang is die *Kurze Nachricht von der Hottentotten*, van Johann Georg Bövingh, 2 Aufl., Hamburg 1714. Bövingh wanhoop selfs aan hul bekering: «Von den meisten jetstlebenden Erwachsenen ist auch wohl gar schlechte Hoffnung zur wahrhaftigen Bekehrung», S. 28. «Die Liebe zum freyen Müssigang und müssigen Freyheit [ist] eines von der grösten Hindernüssen der Bekehrung», S. 29. Kolbe skrywe dat hy Bövingh as die noukeurigste skrywer oor die Hottentotte beskou. Nog kan ons hier alleen wys op die *Nieuwe Algemene Beschryving van de Kaap de Goede Hoop*, te Amsterdam by Petrus Conradi, 2 dln., 1777. Hy skrywe dat «daar geen volk onder de zon is, hetwelk afkeeriger is van denken of arbeiden dan zy» (nl. Hottentotte) I, 152.

Oor Kolbe se opienie sie Nachtigal, *De oudere Zending*, p. 23.

Begryplik is dit daarom, waarom so weinig vrug van die Hottentot-sending gesien werd. En wat hierby nog nadeliger gewerk het, was die argwaan waarmee die Hottentotte op die blanke neergesien het, immers die blanke het hulle beroof van hul land en persoonlike vryheid.

Met meer sukses het *Pieter van der Stael* gearbei onder die Hottentotte en slawe. Hy was 'n ywerige en godsvrugtige man[1]. In 1656 het hy Wylant opgevolg. In die Resolusies van die Raad van Poliesie van 12 Maart 1661 lees ons dat sy tyd van verblyf toe verlope was, maar dit werd goedgevind hom vir nog drie jaar te kontinueer as sieketrooster. Hy moes bowedien nog die Hottentotte en slawe die Hollandse taal leer, en hulle onderwys gee in die chr. beginsels. Dit alles het geskied met de goedkeuring vanuit Nederland[2].

Opvolger van v. d. Stael was Ernestus Back. Ongelukkig was hy 'n man van 'n losbandige lewe sodat kommandeur Wagenaar bevrees werd en die verskyning van 'n komeet beskou het as 'n teken om spoedig van Back ontslae te raak[3]. Na hom was Jan Joris Graa sieketrooster.

---

[1]) Vgl. wat Theal in sy *Chronicles of the Cape Commanders* van hom getuie: «Pieter van der Stael exhorting the beachrangers among their wretched hovels under the Lions Head, trying to make them comprehend the Christian faith, teaching naked and half famished savages the A.B.C., was the forerunner of a band of men as earnest and selfsacrificing as any whose names adorn the pages of European history», p. 110.

[2]) Theal, *Abstract of the Debates and Resolutions of the Council of Policy from 1651 to 1687*, Cape Town, 1881, p. 78.

[3]) «Omdat ons Godt alreede met sijn rechtvaerdige straff over onse vuijll en sondich bedrijff nu wel twee maenden alle nachten achter een door een ijzelicken steert sterre aen den hemel is comen te dreijgen, weswegen dan nu oock hooch noodich geacht hebben ons de gemelte onwaerdige leeraer quijt te maken en de selve nevens sijn familie per dit jacht mede na Batavia vertrecken te laten». Theal, *Chronicles*, a. w. p. 136.

Eers in 1665 het die eerste *predikant Johan van Arckel* in die Kaap aangekom. Kort na sy aankoms het hy die doop aan 8 slawekinders bedien. Ds. van Arckel het die doop aan slawekinders bedien op raad van die kerke in Indië, en van die Amsterdamse Klassis. Hy het die doop aan almal bedien «waervan de meesters en eigenaers deselve comen te presenteeren, en daervoor beloven om die mede te sullen onderwijsen in die Christel. religie» [1]).

Selfs kinders werd gedoop «van Paepsche ouders geboren, mits dat Gereformeerde getuigen daervoor antwoorden» [2]).

Die slawekinders moes dus almal sonder onderskeid gedoop word, om «dezelve naderhand in de gronden van den godsdienst, gelijk ook in het lezen en schrijven te onderrigten» [3]). 'n Geheel verkeerde sendingsmetode dus, wat feitlik Rooms was, en reg teen die besluit [4]) van Dordrecht 1618 ingegaan het. Hierdie verkeerde praktyk is wel later gewysig. Reeds 28 Des. 1676 werd deur *Ds. Hulzenaar* «seeckere Resolutie gerenoveert» (nl. van 7 Mei 1666) by die kerkraad, dat, «wanneer de ouders beijde noch vremt zijn van het Christengelove», hulle eers dan in die christ. geloof onderwys moet ontvang «opdat soo de ouders met de kinders door den H. Doop de Kercke Christi mochten ingelijfft worden» [5]). Verder werd nog deur die kerkraad besluit «dat

---

[1]) Spoelstra, *Bouwstoffen*, I, 28.

Ook Theal *Abstract of the Debates and Resolutions*, etc., p. 97.

[2]) Spoeltstra, a. w. I, 29.

[3]) *Nieuwe Algemene Beschryving van de Kaap de Goede Hoop*, II, 302.

[4]) Nl. dat die kinders van heidene nie behoor gedoop te word nie, voor hulle in die eerste beginsels van die christelike religie onderwys is, en daar bekwame getuie is om hulle nader te onderrig.

[5]) Spoelstra, *Bouwstoffen*, II, 265.

Theal, *Abstract of Resolutions*, p. 148.

oock de slaven en slavinnen van de E. Compagnie een schoolmeester mochte toegevoeght worden, om van jonghs af in leesen en schrijven, en in de fondamenten van de Christelijçke Religie onderwesen te worden. Hetwelcke bij de Ed. Heer Gouverneur en syn Raedt is geapprobeert en toegestaen» [1]). Also het die kerk haar reeds telkens met die sending bemoei, maar die enigste persone wie sy vir die werk kon vind was *skoolmeesters* en sieketroosters. Die skoolmeesters wat die slawe moes onderwys gee, was meesal ook onderwysers van die blanke kinders. Die sending werd dus nog nie afsonderlik behartig nie. Eers later werd afsonderlike gekleurdes, soos Jan Pasqual en Margaretha, vir die sending bestem.

Ook nog verder het die *predikante* hulle bemoei met die geestelike bearbeiding van die inboorlinge. Van *Ds. Overney* lees ons dat hy te Stellenbosch en te Kaapstad die mense aangespoor het om die geestelike belange van die heidene te behartig [2]). *Ds. Kalden* het hom die lot van die Hottentotte aangetrek. 2 Apr. 1706 het hy aan die Klassis van Amsterdam geskrywe: «Dog tmeest, Eerw. Heeren, dat hier nog ontbreekt, is dat deese hijdense Natie of Hottentotten nog sitten in so een duystere oncunde, buyten kennis van den waren God, en vreemdelingen van de verbonden der genaden. Hebbe mijn vlijt, tsedert mijn aanwesen, al aangewent om haar taal mij ijgen te maken» [3]) ens.

---

[1]) Spoelstra, *Bouwstoffen*, II, 265.

Theal, *Abstract of Resolutions*, p. 148.

[2]) Faure, *Redevoering bij het Tweede Eeuwfeest*, p. 39.

[3]) Spoelstra, a. w. I, 37, 57.

François Valentyn verhaal hoe Ds. Kalden hom op sy buitenplaas Sandvliet geleentheid gegee het om met een van sy Hottentotte oor godgeleerde sake te praat, en hoe die Hottentot hom op alle vrae so 'n bondige antwoord gegee

Van die laaste helfte van die 18e eeu kan ons hier volstaan met alleen die name te noemen van Ds. Helperus Ritsema van Lier en Ds. M. C. Vos. *Ds. van Lier* was een van die baanbrekers vir die sending onder die naturelle. Die ellende van 'n 11000 slawe in Kaapstad het hom aangevuur tot sy taak. Deur sy bemoeiinge het in 1788 dan ook vele christene besluit om op bepaalde dae in die week saam te kom tot gemeenskaplike stigting, en verder om ook die by hulle wonende Hottentotte bekend te maak met die troos van die Evangelie. Te Kaapstad was dan ook 'n 60 persone wat hulle die lot van die verwaarloosde kleurlinge aangetrek het [1]). *Ds. Vos* het hom ook veel beywer vir die sending. In sy *Merkwaardig Verhaal* skrywe hy hoe hy «onder vele menschelijke zwakheden zijn werk verrichte, en het onderwijs der Heidenen zooveel zulks mogelijk was, met kracht doorzette» [2]). Ook het hy verskeie persone daartoe opgewek en aangemoedig. Soms het hyself die huiskatkisasie met die slawe bygewoon.

Al hierdie private bemoeiinge met die sending het dan ook hul uitwerking gehad. Ds. Vos verhaal van 'n broeder wat in Kaapstad katkisasie vir die slawe gehou het, met ruim 200 leerlinge; ook van 'n skoolmeester in die gemeente

---

het «als een ervaaren Catechizant zou hebben connen doen». Fr. Valentyn, *Oud en Nieuw Oost-Indien*, 5 dln., dl. V, 2e stuk, bk. 10, cp. 8, p. 158. (Dordrecht—Amsterdam 1726).

1) Nachtigal, *De oudere Zending*, p. 121, 122.

J. du Plessis, *A History of Christian Missions in South Africa*, London 1911, p. 61.

*Bladen uit de Memoirs van Petrus Borchardus Borcherds*, Vert. Olland, Kaapstad 1907, p. 128.

2) Nuwe Uitg., Kaapstad 1911, p. 137. Sie ook verder pp. 15, 16, 117, 118. Sie ook *Berichten van den Predikant Kicherer aangaande zijne zending tot de Heidenen*, Amsterdam 1805, p. 13.

Drakenstein wat so'n katkisasie aangevang het met 70 leerlinge [1]). Ook vind ons dat daar vele Koloniste was «dieselve des avonds hunne dienstbaren onderwijzen of dezelve door hunne kinderen laten onderwijzen» [2]).

Heel die ouere sending in Suid-Afrika was dus meer sporadies. Die kerk was self nie in staat nie om 'n selfstandige sending te organiseer, en daarby was sy nog teveel afhanklik van die moederkerk in Nederland en was sy gestrem in haar werking deur die bemoeiinge van die owerheid. Tog het die kerk haar assodanig al bemoei met die sending, soas ons gesien het, en alles wys daarheen dat die kerk weldra self 'n selfstandige sending sou georganiseer het, as die groot vloedgolf van genootskaplike sending vanuit Europa haar nie vireers die taak uit hande geneem het nie. Teenoor hierdie genootskaplike sending het die gemeentes hulle vireers dan ook nog verset, die sending moes saak van die kerk bly; en waar daar nog geen kerkverband was, sien ons dat Stellenbosch en Drakenstein reeds teenoor die genootskaplike sending hul eie plaaslike *kerklike* [3]) sending stel. Die Suid-Afrik. Sendingsgenootskap het 'n versoek gestuur aan die voorsitter van die kerkraad van Stellenbosch om lid van hul genootskap te word. In die kerkraadsvergadering van 12 Juli 1799 het die voorsitter toe voor-

---

[1]) *Gedenkschriften van het Nederlandsch Zendelinggenootschap*, dl. I, 108.

[2]) *Nederd. Zuid-Afrikaansche Tijdschrift*, Jaarg. 1824, p. 237.

[3]) Om te beweer: «De ijver die zich reeds vele jaren lang voor de zendingzaak in onze kerk had geopenbaard, kon toch uit den aard *niet kerkelyk* zijn, omdat alle kerkelijke vergaderingen, onder welke naam ook, herhaaldelijk waren verboden geworden» (*Elpis*, 1859, p. 8), om so iets te beweer, veronderstel dat die plaaslike kerke nie selfstandig is om hul eie sending te drywe nie, veeleer dat die kerke een groot genootskap vorm wat deur sy hoëre vergaderings die sending drywe.

gestel om nie mee te doen met die genootskap, maar liewers «uit naam der kerkenraad alhier een à twee personen, die men bekwaam mogt oordeelen, aan te stellen tot onderwijs van minkundigen en heidenen» [1]. In die vergadering van die volgende week het die kerkraad dan ook aan Goewr. Dundas kennis gegee dat hulle op geen gepaster wyse kon meewerk tot die verbreiding van die Evangelie «dan door de aanstelling van een à twee personen» [2].

Ook die kerkraad van Drakenstein het besluit «dat men van kerkenraadsweegen eenen bekwamen Oeffen-meester in die contrij moest aanstellen om de slaven te onderwijzen en, zoo 't vereischt werd, ook min bedrevene Christenen in die waarheden te oeffenen» [3]. Hierdie voorstel werd eenparig goedgekeur en Daniel le Roux as «Oeffenmeester» ondersoek. Reeds tekens dus van 'n opkomende kerklike sending, die plaaslike kerke was hulle daarvan bewus dat Christus die mag aan hulle as selfstandige liggame toevertrou het om hul eie sake te regeer en self hul eie sendelings aan te stel en te orden.

Voor ons hierdie hoofstuk afsluit moet ons hier 'n saak wat nie van belang ontbloot is nie korteliks behandel, omdat daardeur 'n blaam op die Boere en hul verhouding tot die sending gewerp word, en omdat daarin juis uitkom die vaste oortuiging van ons vaders dat hier in Suid-Afrika alleen die kerk sending mag drywe. Dis nl. die saak van die Hernnhutterse sendeling *Georg Schmidt*, wat in 1737 deur die Broedergemeente naar Suid-Afrika uitgestuur werd om onder die Hottentotte te arbei. Ons weet hoe graaf von

---

[1]) Spoeltra, *Bouwstoffen*, II, 412.

[2]) a. w. II, 413.

[3]) a. w. II, 478.

Zinzendorf die Moraviese vlugtelinge in 'n gemeente georganiseer het naar 'n oue kerkorde van die Boheemse broeders. In 1737 werd hyself as biskop georden. Hierdie piëtistiese kring het veel aan sending gedoen. Die hele gemeente te Herrnhut het hulself dan ook as 'n sendingsgenootskap beskou. Die «Oberleitung des ganzen Missionswerkes ruht bei der obersten Behörde der Kirche» [1]), d. i. by die sinode solang die in sitting is, terwyl gedurende die tussentyd tussen die sinodes die leiding berus «in den Händen eines besonderen der Unitäts-Altesten Konferenz eingegliederten Missionsdepartements, dessen vier Mitglieder von der Generalsynode erwählt werden» [2]). Dan was daar nog in die leer van Zinzendorf vele «Extravaganzen» [3]). Deur hierdie kerklike genootskap, wat in leer en kerkinrigting heeltemal verskil van die Geref. Kerke, werd Schmidt in 1737 naar Suid-Afrika uitgestuur.

Hy het egter 'n aanbevelingsbrief van die H. H. XVII gekry om vry oor te gaan «om het onweetent en onbeschaaft heijdendom tot bekeeringh of ten minsten tot een zedigen en beter leven te brengen». [4]) Met sy aankoms te Kaapstad werd hy verwelkom deur die lede van die Raad onder voorsitterskap van die goewerneur [5]). Daar was dus geen vyandige houding teenoor hom.

---

[1]) C. G. Büttner, *Die Kirche und die Heidenmission*, Leipzig 1883, S. 27.

[2]) Warneck, *Allg. Missionslehre*, II, 2. Aufl., 69.

[3]) Kurtz-Tschachert, *Lehrbuch*[14], p. 293.

[4]) Faure, *Redevoering bij het Tweede Eeuwfeest*, p. 60, 61.

[5]) «En dewijl met gem. bodem 't huys te rensburg alhier is coomen aantelanden seeker persoon genaamt Georg Schmit met oogmerk om de Hottentotten waare het mogelijk uijt het heijden tot 't Christendom te bekeeren, wil men hoopen dat zulx van een gewenschte uytwerking sal mogen zijn, dat de heer de middelen die daar toe zullen werden aangewend gelieven te zeegenen, op

Te Baviaanskloof, tans Genadendal, het hy hom gevestig onder die Hottentotte, en het ywerig onder hulle gearbei. In 1742 het hy van Graaf von Zinzendorf *skriftelike magtiging* ontvang om ook die sakramente te kan bedien. Hierop het hy toe vyf Hottentotte gedoop. Die Raad te Kaapstad het alleen verwag dat hy die Hottentotte sou onderwys om dan straks die bekeerdes tot die predikante te breng om van hulle gedoop te word. Omdat Schmidt nou self gaan doop het sonder Raad of kerk hierin te erken, het hy homself in staat van beskuldiging gestel. Reeds al tevore was daar ontevredenheid oor die Herrnhutters, want reeds in 1738 het enige Hervormde predikante in Holland 'n Herderlike Brief geskrywe waarin gewaarsku werd teen die broedergemeente. Hierdie brief werd ook naar Suid-Afrika gestuur en het toe al die gemoedere opgestook teen Schmidt, [1]) sodat sy daad van self te doop alleen dit vererger het. Daarom het die predikante le Sueur, van Gendt en van Echten hul beklag ingestuur naar die Klassis van Amsterdam, waarin uiteengeset werd dat Schmidt «naar allen schijn niet regtzinnig is in de leere» [2]). Ook die goew. Swellengrebel en sy Raad het aan Schmidt meegedeel dat

---

dat die menschen dus voortsetting tot de waare kennisse Gods mogen gebragt werden, waarom ook aan gem. Perzoon tot voortsetting van dat Godvrugtig werk en bereijking van desselfs goed oogmerk daar omtrent alle mogelijke behulpzaamheden zullen beweesen werden».

Theal, *Chronicles of the Cape Commanders*, p. 344 voet.

[1]) Nachtigal, *De Oudere Zending*, p. 94.

[2]) Spoelstra, *Bouwstoffen*, I, 197.

Reeds op die Sinode van Dordrecht 1742 het 'n brief ingekom van die kerkraad van Colombo «over de troubles door enige Hernhutters aldaar verwekt». Die brief spreek verder van «schandelijke gevoelens van de Hernhutters». Grothe, *Archief* II, 50, 51.

hulle sy skriftelike ordening nie kon erken nie. Kerkregtelik was die saak van Schmidt dus nie in orde nie.

Algemeen werd die Broedergemeente nie daartoe bevoeg geag nie om kerklike ordeninge vir Suid-Afrika te verleen. Die Geref. kerk werd immers alleen as staatskerk beskou, geen ander kerk mag nog toegelaat word [1]).

Veral drie dinge het teen Schmidt dus getuie:

*a*) Schmidt was geen geref., maar «van de sekte der Hernhutters», hy het nie eksame gedoen voor die Klassis en het sy onderwys nie ingerig naar die Heid. Kat. en Kort Begrip,

*b*) sy ordening was nie geldig nie,

*c*) sy wyse van doop het aanstoot gegee, hy het nl. gedoop in die opelug en nie eers in die teenwoordigheid van 'n gemeente.

Die optrede van die Boere teen Schmidt was dus uit heeltemal ander motiewe as wat dit deur menige skrywer voorgestel word [2]). Hul optrede teen Schmidt was geen

---

[1]) Theal, *Chronicles*, p. 345.

Reeds in 1642 het die Goew.-Gen. van Diemen al aan die State van Batavia afgekondig: «Binnen voorschreven landen zal geen andere godsdienst of religie gepleegd, veel min geleerd of voortgeplant worden, 't zij in het heimelijke of openbaar dan de Gereformeerde Christelijke religie gelijk die in de publieke kerken van de Vereenigde Nederlanden geleerd wordt». Wie assodanig 'n ander religie sal leer, sal «uit den lande gebannen of wel aan lijf of leven worden gestraft». — *Acta van het Zendingskongres*, Amsterdam 1890, p. 94.

[2]) Ons noem hier net 'n paar uitlatings:

Carlyle, *South Africa and its Mission Fields*, Lond. 1878, p. 111: «The Boers could not tolerate it, that the Hottentots ... should be regarded as men to whom the sacraments were to be administered». Ook Robert Young, *Trophies from African Heathenism*, Lond. 1892, p. 43. Van Holl. kant o.a. D. C. v. d. Kemp, *Levensgeschiedenis van Dr. J. T. van der Kemp*, p. 35: «stoffelijke belangen der Kolonie werden geacht mede te brengen, om de Hottentotten van alle godsdienstige verlichting uit te sluiten». Ook die onlangs, 1922, verskene *Geschichte der Ev. Mission in Afrika*, van Dr. Julius Richter gaan van 'n nie veel beter standpunt uit, p. 64.

teken van vyandskap teen die sending; uit dieselfde brief van die drie genoemde predikante aan die Klassis van Amsterdam sien ons dan ook heelwat anders: «En teneynde de Christelijke Gereformeerde godsdienst [tot] Over Berg onder de Hottentotten en geboorene Christenen, die daar voor een groot gedeelte seer onkundig en onnozel sijn, mag werden voortgeplant en hun kinderen onderwijsen; verzoeken wij UEerw. met alle vriendelijkheid en eerbied, om bij onse Heeren en Meesteren ter Kamer van Seventienen met alle kragt aan te houden, dat twee, of ten minsten een, krankbezoeker of schoolmeester, bequaam en suyver in onse leere, daartoe mag werden aangestelt» [1]) ens.

Die kerk het haar dus wel deeglik die lot van die Hottentotte aangetrek, dieselfde predikante wat versoek het dat Schmidt nie meer die doop sou bedien nie, het hier dan ook probeer om 'n substituut in sy plek te gee.

Hierdie standpunt van die kerk en van die politieke Raad het die sinodes van N. en S. Holland dan ook goedgekeur, deur die doop van Schmidt as onwettig te verklaar [2]). Die gevolg was dat Schmidt in 1744 naar Europa moes terugkeer. Hy wou nie die onhoudbare van sy standpunt insien nie.

«Mij kwam het onbillijk en ongerijmd voor, dat ik de Hottentotten zoude onderwijzen en hen dan tot de predikanten zenden om gedoopt te worden», so skrywe hy [3]). Dit skyn wel onbillik, maar in hoofsaak het die kerk reg gehandel, altyd gereken volgens haar standpunt as staatskerk. Die Herrnhutters het tog in kerkleer en inrigting wyd van die Geref. kerk verskil. Hierteenoor wou ons

---

[1]) Spoelstra, *Bouwstoffen* I, p. 198, 199.

[2]) a. w. II, p. 76.

[3]) *Kaapsche Cyclopaedie*, No. 48.

vaders die sending 'n saak van die kerk maak en also vir die suiwerheid van die leer waak [1].

Vyftig jaar het verloop voordat die Moraviërs weer toestemming kon kry om die arbeid van Schmidt te hervat. In 1792 het drie Moraviese sendelinge weer in Tafelbaai gearriveer. Ds. Borcherds en die kerkraad van Stellenbosch het hulle direk teen die Herrnhutters verset. 27 Jan. 1794 het hy en die kerkraad, met uitsondering van oudl. Groenewald en diak. Desch, dan ook besluit om die Kommissaris en Raad hieroor te «adresseeren ... dat de verdere uitbreiding dier sekte mogte worden tegengegaan, en de bewuste zendelingen ingevolge van dien gelast worden, om zig in zulk een district te begeven, in het welke alsnog geene Christelijke gemeijnte was opgerigt» [2]. Hierdie versoek van die kerkraad en opposiesie teen die Moraviese sendelinge kan ons begryp, na wat reeds nagegaan is. Mens wou geen nuwe gemeentestigting hê, maar 'n alleen suiwere geref. leer en 'n kerklike sending. Daarom werd hierdie versoek van die kerkraad van Stellenbosch nie uit vyandskap teen die sending gedaan nie [3]. Ds. Vos beweer dan ook seker te veel as hy sê dat die sendelinge «vervolgd» werd, sodat hy hom verplig gevoel het om daaroor met goew. Sluysken te gaan praat [4]. Die griewende bewerings van Schneider, Hamilton, Stewart, Noble en Barrow, nl. dat die Boere o.a. besluit het om Baviaanskloof te verwoes en om die sendelinge te vermoor, vind geen steun in die offisiële dokumente [5].

---

[1]) *De Geschiedenis van de Christelijke Kerk*, Hamersma, Los en Du Toit, p. 302.

[2]) Spoelstra, *Bouwstoffen*, II, 410, 411.

[3]) *De Geschiedenis van de Christelijke Kerk*, Hamersma, Los en Du Toit, p. 294.

[4]) *Merkwaardig Verhaal*, Uitg. 1911, p. 117.

[5]) Sie hieroor J. du Plessis, *A History of Christian Missions in South Africa*, Lond. 1911, pp. 423—425.

Maar die tyd van verdraagsaamheid het gekom. Die Regering het dan ook aan die kerkraad van Stellenbosch geantwoord dat «de verdraagsaamheid» 'n christelike deug is. Die tyd was daar dat sendelinge van allerlei genootskappe hul intrek in Suid-Afrika sou neem, om die taak oor te neem wat die moederkerk in Holland solank nagelaat het in haar kolonie, Suid-Afrika, 'n taak waartoe die S.-Afr. kerk nie selfstandig genoeg, nie vry en sterk genoeg was om dit behoorlik te kan behartig nie.

---

# HOOFSTUK II.

## Genootskaplike Sending.

### § 1. *Opkoms van Genootskaplike Sending.*

Teen die end van die 18de eeu het die christelike sending in 'n treurige toestand verkeer. Feitelik het alleen die Deens-Hallese sending op die Suid-Oos kus van Voor-Indië en die Broedergemeente nog hul sendelinge uitgestuur. Ja, selfs die Deens-Hallese sending was al aan afsterwe. Die kerk was in 'n treurige toestand, en het haar niks met die sending bemoei. Die 18de eeu immers het gestaan in die teken van die Aufklärung, die aanvang waarvan ons in Engeland moet soek, nl. die opkoms van 'n sterk deïstiese rigting onder manne as Locke, Berkeley, Shaftesbury en Hume. Vanuit Engeland het die Deïsme hom oor Europa versprei, eers naar Frankryk waar dit deur Voltaire en die Ensiklopediste selfs tot volslae ateïsme gelei het. Vanuit Frankryk en ook vanuit Engeland deur direkte inwerking het Duitsland die ideeë van die Aufklärung oorgeneem.

Veral Leibniz en Wolff was hier die woordvoerders [1]. 'n Plat moraal het geheers, wat nie Gods wet maar die menslike natuur self as bron geneem het. Die kerke en uniwersiteite self werd deur hierdie onheilige gees aangetas,

---

[1]) Wilhelm Windelband, *Lehrbuch der Geschichte der Philosophie*, Tübingen 1921, S. 369, 370.

die rasionalisme immers het as 'n koue stroom oor alles gegaan. Maar alle aksie werk reaksie. So ook hier. Revivals van allerlei gehalte het in Europa en Amerika opgekom. Die geestelike lewe het hom teruggetrek in kleine kringe, wat as ecclesiolae in ecclesia 'n nuwe lewe wou ontplooi. Metodisme, Piëtisme en Baptisme het 'n werksaamheid ontplooi in die begin van die 19de eeu, wat ondenkbaar sou gewees het in die 18de eeu [1]). By die koele, ja mens kan sê vyandelike, houding van 'n koue ortodoksie was dit natuurlik dat juis die Metodisme en Piëtisme die draers sou word van die nuwe lewe van die sending. Hierdie nuwe sending kon dus nie kerklik wees nie, maar moes die vorm aanneem van «freie Missionsveranstaltungen».

Hierdie Missionsveranstaltungen het dus ontstaan as «ein Produkt der Verlegenheit» [2]). Veral in Engeland onder Wesley en Whitefield het die groot revivals opgekom, maar hierdie revivals het tog nie aanstonds tot sending gelei nie. Wel het hulle soos alle revivals meesal die leerstellige gemis en meer nadruk gelê op praktiese geloofsdade, maar hierdie praktiese geloofsdade het tog ook nie dadelik tot sending oorgeslaan nie. Ander oorsake moes meewerk om vanaf die end van die 18de eeu 'n nuwe periode in die geskiedenis van die sending te laat intree, sodat die 19de eeu sou wees die *eeu van die sending*. Hier kan ons allereers noem, die *geografiese ontdekkinge*, veral deur die reise van Cooks. Hierdeur werd in Europa nuwe belangstelling opgewek vir die oorsese lande en volke. Die ontdekkinge het gepaar gegaan met nuwe uitvindinge, nuwe kommunikasie-

---

[1]) Kuyper, *Encyclopaedie* 1894, dl. II, p. 621.

[2]) Prof. Dr. Paul Tschackert, *Die Mission, Vereinssache oder Aufgabe der Kirche?* Leipzig 1897, S. 13

middels, spoorweë, telegrafie ens., wat die wereldverkeer vergemaklik het. Hierby kom nog die *politisch-freiheitlichen Ideen* en die daarmee saamhangende *Humanitätsgedanke*, wat die algemeen menslike regte geproklameer het [1]). Dit was die eeu van s.g. vryheid, vryheid op elk gebied, vryheid wat tot losbandigheid gelei het. Vryheid en humaniteit! Vryheid, gelykheid en broederskap! Hierdie humaniteitsgevoel het in verbinding met die Rousseause natuur-ideale 'n plotselinge omkeer gebreng in die agting vir die onbeskaafde volke. Daar was 'n sentimentele simpatie vir die primitiewe mens. Die verfynde oorbeskawing het gelei tot 'n dweepsug met die natuurlike, tot 'n sieklike filantropie vir die natuurmens. «C'était le temps des *Aborigines protection Societies*, si éloquemment flétries par Edmond Burke. Peu satisfait de l'état moral, social et politique du monde contemporain, le libéralisme de la fin du siècle précédent avait cru devoir chercher son idéal, non pas chez l'homme civilisé, mais chez l'homme de la nature, dont la vie simple et nomade était devenue un sujet d'idylle. La vogue était alors au Vendredi de Robinson Crusoé, et toute oppression des indigènes d'outre-mer causait une impression de lèse-humanité» [2]).

Die man wat hier veral die woord van sy tyd gespreek het was *Rousseau*.

Doodmoeg van die konvensionele dwang, van die dorre verstandelikheid, het Rousseau as lewensspreuk geneem retournons à la nature. «Natuur» het hy nie in die hoëre sin, in sy geestelike oorsprong en bestemming opgevat nie,

---

[1]) Warneck, *Abrisz*[6] S. 78.

[2]) Dr. A. Kuyper, *La Crise Sud-Africaine*, deuxième éd., oorgedruk uit die *Revue des deux Mondes* van 1900, p. 38.

maar slegs as strydleus teen al die konvensionele. Sy «natuur» is «the sum of man's instinctive or spontaneous tendencies, before they are altered by opinion or reflection» [1]).

Steeds het Rousseau dus die l'homme naturel gekontrasteer met die l'homme de l'homme. Hierdie l'homme naturel word dan voorgestel as onbedorwe, in kinderlike onskuld en geluk verkerend.

Eers deur aanraking met die kultuur kom die ontaarding, word die mens selfsugtig: der denkende Mensch ist ein entartetes Tier [2]). Hierdie denkbeelde van Rousseau was geen nuwe, hulle kom al by sy voorgangers voor, veral by die Engelse Deïste. Tog het die invloed van Rousseau die meeste deurgewerk, niemand se invloed was in die 18de eeu gelyk aan syne. Hy was die tolk van sy eeu en het die woord van sy tyd gespreek.

«Men leerde van hem dwepen met het buitenleven, met den natuurmensch, met *Boschjesman* en *Hottentot;* in naam der natuur ging men niet alleen de nijverheid, maar ook den landbouw verachten, want deze was immers de oorsprong van eigendom en ongelijkheid geweest» [3]).

Hoe anders as by Kalvyn wat by die lig van Gods Woord die menslike natuur leer ken het as skuldig en onrein, en dus alles alleen van Gods genade in Christus verwag het. Hierdie rewolusionêre leer van Rousseau het 'n verderflike

---

[1]) Thomas Davidson, *Rousseau and Education according to Nature*, London 1898, p. 99.

Vgl. sy *Emile*. Vgl. ook W. H. Hudson, *Rousseau and Naturalism in Life and Thought*, Edinb. 1903, p. 129.

[2]) Falckenberg, *Geschichte der neueren Philosophie*, 8. Aufl., Berlin u. Leipz. 1921, S. 243.

[3]) Bavinck, *Verzamelde Opstellen*, Kampen 1921, p. 159.

Sie ook Kuyper, *La Crise Sud-Africaine*, p. 39.

invloed uitgeoefen op die sending, veral in Suid-Afrika, waar manne as Dr. Van der Kemp en Dr. Philip, en selfs kommissaris De Mist die eerste tyd van sy verblyf in Suid-Afrika, hierdie leer toegepas het onder 'n ruwe natuurvolk soos die Hottentotte.

Oor die verkeerde invloed van hierdie leer op Suid-Afrika word in die volgende paragraaf gehandel. Hier kan alleen gekonstateer word dat die filantropie en humaniteit veel daartoe bygedra het om die belangstelling in Europa vir die sending onder die ruwe natuurvolke weer op te wek, afgesien van die metode waarop die sending aangepak werd.

Soos ons gesien het, werd die nuwe sending in onkerklike bane gedrywe. Omdat die kerk 'n afkerige houding aangeneem het, het partikuliere persone die sending aangepak en sendingsgenootskappe gestig.

In Engeland werd deur die ywer van Carey reeds in 1792 die *Baptist Society for propagating the Gospel amongst the Heathen* opgerig. In 1795 werd die *London Missionary Society* opgerig, 'n genootskap wat die stoot gegee het tot die oprigting van vele ander genootskappe, ook aan die oprigting van die *Zuid-Afrikaansche Zendelinggenootschap* in 1799. Ook die ietwat later opgerigte *Wesleyan Methodist Missionary Society* het spoedig hom in Suid-Afrika laat gelde.

Die mees beduidende sendingsgenootskap in Engeland was die *Church Missionary Society*, opgerig in 1799. Hierdie vloed het vanuit Engeland oorgeslaan naar Noord-Amerika waar in 1810 die *Board of Missions* opgerig werd, en ook naar Duitsland waar die *Rheinische Mission*, en die *Berliner Missionsgesellschaft* (1825) in die lewe geroep werd. In Switserland kry ons die *Basler Mission*. Ook in Skotland, Denemarken, Sweden, Finland, Noorwegen het sendingsverenigings ontstaan. In Frankryk is die *Société des missions*

*évangéliques* te Parys in 1824 opgerig. In Holland werd reeds in 1797 opgerig die *Nederlandsche Zendeling-Genootschap*, deur die invloed van Dr. Van der Kemp vanuit Londen.

Aldus sien ons hoe verbasend die sending hom in die 19de eeu verbrei het. Volgens die wereld-sendingsstatistiek van 1916 het die getal sendingsgenootskappe opgeloop tot 412 selfstandig uitsendende genootskappe [1]).

§ 2. *Invloed van hierdie sending op Suid-Afrika.*

Die gevolg van hierdie snelle uitbreiding van die genootskaplike sending was dat ook in Suid-Afrika die sending op onkerklike wyse deur die genootskappe gedrywe werd. Die tyd toe die gereformeerde godsdiens die alleenheersende was, was verby; die tyd van verdraagsaamheid het nou gekom, die tyd om grenslyne uit te wis.

Geen dogmatiese belyning [2]) moes daar meer wees. Die Londense Sendingsgenootskap het ook hier die leuse van die dag gegee: «its design is not to send Presbyterianism, Independency, Episcopacy or any other form of Church Order and Government, but the glorious Gospel of the blessed God, to the heathen» [3]). Dis 'n «evangelical and non-denominational Society». Dat dit 'n onhoudbare standpunt is, het hulle later self ingesien, daarom het hulle die steun van die Kongregasionaliste gesoek, maar nooit het hulle van vaste belynde beginsels uitgegaan.

Hierdie vage gees bespeur ons oral by die sendingsgenootskappe. Kerklike onbepaaldheid was ook 'n karakter-

---

[1]) Richter, *Evangelische Missionskunde*, S. 236.

[2]) Vgl. die treffende woorde van Dr. A. Kuyper aangehaal in *De Zendingszaak* deur H. Dykstra, Amsterdam 1900, p. 12, 13, 14.

[3]) *The 127th Report of the London Missionary Society*, London 1922, p. 7.

trek van die Nederlandse Sendingsgenootskap [1]. Die heidene moet alleen verkondig word die «reine Evangelie, afgescheiden van alle menschelijke bijvoegselen» [2]. Die sendingsgenootskap was dus 'n soort van filantropiese instelling wat moes werk tot beskawing van die woeste volke. Geen wonder dat verskillende Classes in Holland geen korrespondensie met die Nederl. Sendingsgenootskap wou voer [3].

Ook die Berlynse Sendingsgenootskap «hat daran festgehalten, dass im Komitee und in den Hilfsgesellschaften gläubige Lutheraner, Reformierte und Unierte brüderlich miteinander arbeiten». Die sendelinge moet toesien dat geen «konfessionellen Differenzen hervorgekehrt werden» [4].

Die stroom was in Suid-Afrika ook nie meer te keer nie. Kommissaris De Mist was immers met hierdie selfde gees van verdraagsaamheid besiel. De Mist het veel van die gevoelsfilosofie van Rousseau in hom opgeneem; hy was filantroop, sodat hy byna sentimenteel geword het as hy aan die mishandeling van die «onnosel» barbare denk [5]. Geen wonder dat die eerste pogings van die Londense Sendingsgenootskap om in Suid-Afrika te arbei, alhier toegejuig werd. Daarom werd die eerste Londense sendelinge, Dr. van der Kemp, Kicherer, Edmond en Edwards dan

---

[1]) Dr. E. F. Kruyf, *Geschiedenis van het Nederlandsche Zendelinggenootschap*, Groningen 1894, p. 40.

[2]) Mr. Groen van Prinsterer, *Het Nederlandsche Zendelinggenootschap*, Utrecht 1858, p. 96.

[3]) Grothe, *Archief*, II, 93—96.

[4]) *Ev. Miss.-Mag.*, 1890, S. 75.

Dr. Wangemann, *Die evangelische Missionsarbeit in Südafrica*, Berlin 1872, S. 214.

[5]) Voorwoord van Dr. S. F. N. Gie in die *Memorie over de Caab* van Commissaris J. A. de Mist, Kaapstad 1920, p. V.

ook in Kaapstad ontvang «with cordial welcome». Dr. Van der Kemp skrywe self: «As we hope we have found grace in the sight of our God, so we have found also grace in the sight of the people of this place, from the Lieutenant-Governor, General Dundas, to the meanest subject» [1]).

Die kerke moes daarin berus dat vreemde genootskappe die taak waarneem waartoe hulle in Suid-Afrika nog altyd nie in staat was nie. Aan hierdie genootskappe het die Suid-Afrik. Regering dan ook die nodige steun verleen [2]).

Maar juis hierdie uitheemse onkerklike sending sou 'n onheil word vir die Boere-bevolking, juis hierdie sending het daartoe bygedra dat die Hollandse kerke in Suid-Afrika eers so laat met vrug die sending self kon aanpak. Veral twee redes kan ons hier noem: *eers* die onsuiwere leer van die genootskappe, en *dan* die verkeerde metode. Omdat die Londense Sendingsgenootskap die grootste aandeel het aan die vyandelikhede wat deur genootskappe in Suid-Afrika ontstaan het, bepaal ons ons hier veral by hierdie genootskap. «The very name of the London Missionary Society opens out upon a sea of trouble» [3]). Omdat hierdie genootskap so onbelyn in sy beginsels was, kon die sendelinge feitelik leer wat hulle wil. Dr. J. T. van der Kemp het dan ook sy

---

[1]) *Transactions of the Missionary Society*, London 1804, vol. I, p. 366.

[2]) «Alle die zich, als tot dat einde op wettig gezag uit Nederland naar herwaarts gezonden, hetzij directelijk van hier, aangeven als genegen, om, onder den naam van *Zendelingen*, godsdienst en beschaving te gaan leeren of bevorderen bij de Heidensche natiën, buiten de grenzen dezer volksplanting, verdienen tot zulk eene loffelijke onderneming alle mogelijke hulp, aanmoediging en ondersteuning van het Gouvernement.» Kist en Royaards, *Nederlandsch Archief voor Kerkelijke Geschiedenis*, Dl. VIII, p. 325.

[3]) I. D. Colvin in Mendelssohn's *South African Bibliography*, vol. I, p. LVIII.

eie Evangelie gaan verkondig, teen die geref. leer in. Hy was die leer van Rousseau toegedaan, sodat hy in verset teen die geref. leer moes kom.

Die Ger. Kerk in Holland was dan ook op haar hoede vir vervalsing van die geref. leer, daarom het die Klassis van Amersfoort op die Prowinsiale Sinode van Utrecht in 1800 die vraag gedoen: «Dat zij verzoekt geïnformeerd te worden, alvorens op het verzoek van het Zendelinggenootschap (Nederl.) iets te besluiten, of het de gevoelens van den heer Van der Kemp in zijne *Theodicé van Paulus* voorgesteld, ... *al* of *niet* amplecteert als gevoelens die door zijne Zendelingen vrij kunnen en mogen geleerd worden; dan of het die *gevoelens* als *strijdig met de aangenomen leer onzer Hervormde Kerk* verwerpt» [1]. Dr. Van der Kemp verhaal dan ook self dat hy by sy aankoms te Graaffreinet 'n aansoek van die Kerkraad aldaar gekry het om hul predikant te word. Hy het toe geweier, want «niet alleen verschillen mijne overtuigingen der waarheid in velerlei opzichten van de aangenomene leer der Gereformeerde Kerk», ens. [2].

Hierby kom nog dat die sendelinge van die Londense Genootskap, m. n. Dr. Van der Kemp en Dr. Philip teveel kindere van hul tyd was, sodat hulle hul nie kon ontworstel aan die sieklik-filantropiese stroming, waarvan so'n geweldige suigkrag uitgegaan het. Dit was te voorsien dat hulle noodwendig in botsing moes kom met die Holl. kerke in Suid-Afrika. Op die geskiedenis kan ons hier nie uitvoerig ingaan nie, slegs soveel moet nagegaan word om die *prinsipiële* besware te kan regverdig, wat die Holl. kerke in S.-Afr.

---

[1]) Grothe, *Archief*, II, 125. Kursivering van ons.

[2]) *Gedenkschriften van het Nederlandsch Zendelinggenootschap*, Dl. II, Rotterdam 1805, p. 124.

teen hierdie nuwe sending gehad het. Die Boere word meesal voorgestel as die grootste vyande van die sending, as die wreedste onderdrukkers van die naturel. Vir hierdie onregverdige beskuldigings is daar geen grond te vinde, en wie die oorspronklike dokumente raadpleeg kom tot 'n heel ander konklusie. Jammer, dat in hierdie laster-kampanjie teen die Boere Engelse, Duitsers en Hollanders deelgeneem het. Teenswoordig word die gedragslyn van die sendelinge veroordeel en die Boere naturelle-politiek geregverdig [1]).

In Engeland kry ons teen die end van die 18de eeu 'n «fanatical and ignorant negrophilist party», wat geen kwaad van 'n ruwe natuur-volk wou weet. Hierdie fanatieke filantrope het die standpunt ingeneem dat waar die blanke en gekleurde in botsing kom, die blanke altyd die onderdrukker is. Die sendelinge van die Londense Sendingsgenootskap het nie weinig bygedra nie tot vervalsing van die publieke opinie oor die Boere [2]). Onder die dekmantel van godsdiens het hulle dit vir die naturelle teenoor die Boere opgeneem [3]).

Veral die Bethelsdorpse legendes het veel onheil veroorsaak. Hier te Bethelsdorp het Dr. Van der Kemp [4]) en Read onder die skyn van die christendom te verkondig, inderdaad

---

1) Sie hieroor Hfst. IV, § 3.

2) C. Spoelstra, *Zijn de Boeren vijanden der Zending?* Referaat gehouden te Zwolle 18 Okt. 1900, p. 12.

3) «In short I am more and more convinced that this Exclusive, Powerfull, Artfull and Formidable Society uses the same ends under the mask of Piety and Religion as the Jacobins in France have done under the standard of Infidelity». Sir George Yonge aan Henry Dundas. Theal, *Records of the Cape Colony*, vol. III, p. 338.

4) Ons wil hier niks afdoen van die verdienste van Dr. Van der Kemp, sy opofferinge, die gevare wat hy trotseer het; dis ons hier alleen te doen om sy verkeerde metode. Sie *Berichten van den Predikant Kicherer aangaande zijne zending tot de Heidenen*, Amsterdam 1805, p. 147.

probeer om aan die denkbeelde van Rousseau ingang te verskaf [1]). Maar die Rousseause ideeë het dan ook van Bethelsdorp 'n ware bedelaarsdorp gemaak. In die *Report of the Commission of Circuit* van 1811 lees ons van Bethelsdorp: «Mr. Van der Kemp established such an overstrained principle of liberty as the groundwork, that the natural state of barbarism appears there to supercede civilization and social order. — — Laziness and idleness and consequently dirt and filth grow there in perfection» [2]). Hierdie skildering is nie oordrewe nie as ons die reisbeskrywings van vroeëre reisigers lees.

Lichtenstein en Latrobe kom tot dieselfde konklusie [3]). Hier te Bethelsdorp het vryheid geheers, vryheid gepaard met luiheid! Hier's geen dwang, geen industrie, geen landbou. Van der Kemp «scheint das zeitliche Wohl seiner Schüler über ihrem ewigen Heil ganz aus den Augen zu verlieren» [4]). Hyself het die voorbeeld gegee deur met 'n slawin uit Madagaskar te trou [5]).

Bethelsdorp het 'n vergaarplek geword vir elke Hottentot wat 'n grief het [6]). Hierdie griewe [7]) werd sonder nader

---

[1]) J. W. G. van Oordt, *Slagtersnek*, Amst.—Pretoria, 1897, p. 50.

[2]) Theal, *Records*, III, p. 74.

[3]) Hinrich Lichtenstein, *Reisen im südlichen Afrika in den Jahren 1803—1806* Berlin 1811, I, 387. Rev. C. J. Latrobe, *Journal of a visit to South Africa in 1815 and 1816*, Londen 1818, p. 206 ff.

[4]) Lichtenstein a. w. I, p. 388.

[5]) «Door deze en dergelijke krachtdadige handelingen opende hij de deur voor algemeene menschenliefde»! D. C. van der Kemp, *Levensgeschiedenis van den med. doctor Johannes Theodorus van der Kemp*, Amst. 1864, p. 111.

[6]) Dit in weerwil van die Instruksie van die goew.-gen. Janssens aan Dr. v. d. Kemp: «De heer v. d. Kemp waakt met dubbele zorg dat de Hottentotten geen gegronde reden van klagten aan de ingezetenen geven». Theal, *Belangrijke Historische Documenten over Zuid-Afrika*, Dl. III, 1911, p. 235.

[7]) As voorbeeld hiervan sie *Bylae*, B. a, b.

ondersoek deur die Bethelsdorpse sendelinge naar die hoofkwartier van die Londense Sendingsgenootskap gestuur. Dit het 'n ontsettende opskudding in Engeland verwek, Exeterhall was geskok. Britse gelyke regte moes immers oral gelde. 'n Regterlike ondersoek moes ingestel word. Dit werd in 1812 gedaan.

Van die lange lys van afskuwelike misdade wat die Boere ten laste gelê werd, werd na noukeurige ondersoek geen enkel geval van moord bewys, hoewel enige dade van persoonlike aanranding gestraf werd [1]).

Die *Swarte Ommegang* van 1812 het die Boere diep gegrief. «Het is klaarblijkelijk», sê Stuart, «dat zulke aanklagten, waarin omstreeks een honderdtal der achtenswaardigste familiën op de grenzen waren betrokken, en meer dan 1000 getuigen opgeroepen en gehoord, en in verscheidene waarvan de aangeklaagde partij tot eenige boete en gevangenisstraf werd veroordeeld, en daarenboven zware gerechtskosten te betalen had, dat al deze daadzaken een bitter gevoel van vijandschap tegen ... de zendelingen verwekten» [2]). Haat en bitterheid werd hierdeur gesaai in die harte van duisende, weersin werd teen de sending gewek. Die regeringspolitiek het also die regte van die blanke vertree, terwyl dit heet dat hulle vir die regte van die kleurlinge opkom. «Maatschappelijk stond hetgeen de zendelingen beoogden, gelijk met een algeheele omkeering der Afrikaansche Maatschappij. Vooral uit *zedelijk* oogpunt zouden de gevolgen allernoodlottigst kunnen worden» [3]). Hierdie verkeerde mening

---

[1]) Henry Cloete, *The History of the Great Boer Trek*, London 1899, p. 13.

[2]) J. Stuart, *De Hollandsche Afrikanen en hunne Republiek in Zuid-Afrika*, Amst. 1854, p. 18.

Sie ook Theal, *Records* III, p. 68.

[3]) C. Spoelstra, *Zijn de Boeren vijanden der Zending?* p. 12.

dat dit voldoende was om die swartes te doop om also «fakkels der beschaving» van hulle te maak, het veel onheil in Suid-Afrika veroorsaak [1]. So sentimenteel was die Boere nog nie om Hottentotte en Bantoes, wat tot 'n laër ras behoor, in die huislike en maatskaplike verkeer en in die politiek as gelykes van die blankes te behandel [2]. Geen wonder dat die Grondwet van Transvaal bepaal het: «het Volk wil geen gelijkstelling van gekleurden met blanken toestaan, noch in Kerk noch in Staat». Wel beskerming van die naturel, wel prediking van die Evangelie, dog geen gelykstelling [3]. «Ons begeer reg en geregtigheid, maar nimmer politieke gelykheid vir swart en wit» [4]. Op hierdie naturelle-vraagstuk kom ons terug in hfst. IV § 3. Hier is dit voldoende die nadelige invloed van die Britse «geregtigheid» op die Boerebevolking en assodanig op die kerklike sending aan te toon. Veral onder die superintendentskap van Dr. Philip het dit duidelik aan die dag gekom.

«He laid down a theory that the coloured were in all respects, except education, mentally equal to the European colonists, and that they were wrongfully and cruelly oppressed by the white people and the government» [5]. Om die steun van die filantropiese genootskappe in Engeland te kry het hy alle moontlike klagtes naar Londen gestuur, sonder 'n deeglike ondersoek naar die waarheid daarvan. «He was not particularly scrupulous as to the means by which he

---

[1]) Dr. W. J. Leyds, *De Eerste Annexatie van de Transvaal*, Amst. 1906, p. 29.

[2]) Dr. A. Kuyper, *La Crise Sud-Africaine*, p. 45.

[3]) F. Lion Cachet, *De Worstelstrijd der Transvalers*, Amst. 1883, p. 396.

[4]) *Eerste Grondwet*, aangehaal deur E. C. Stockenström in *Populair Wetenskaplike Leesboek*, I, p. 168.

[5]) Theal, *History of South Africa*, Lond. 1891, vol. III, p. 345.

gained his ends» [1]). In 1826 het hy op besoek naar Londen teruggekeer en gedurende sy verblyf aldaar het hy in 1828 sy berugte boek *Researches in South Africa* gepubliseer. Hierdie boek werd natuurlik in Suid-Afrika aangeval, en hoewel die meeste bewerings daarin as onwaar bewys werd, het dit tog die teksboek gebly van Sir Geo. Murray, Mr. Fowell Buxton en vele invloedryke parlementslede [2]). In dieselfde jaar wis Dr. Philip nog te bereik dat 'n ordonnansie, die 50ste ordonnansie, uitgevaardig werd, wat die Hottentotte en ander vrye kleurlinge in alle opsigte op gelyke politieke voet met die Europeane geplaas het. Die gevolg hiervan was dat honderde Hottentotte rondgeswerwe het, en also die lewe van die Boer al onveiliger gemaak het. «The effect was something like giving a child of ten years of age the rights of a fullgrown man» [3]).

Also werd die gewelddadige rewolusionêre omkering van die Suid-Afrik. maatskappy gekodifiseer in 'n rykswet! Wel werd Dr. Philip met sy terugkoms weens laster vervolg, wel werd sy boek deur die regters 'n valse en kwaadwillige libel genoem, maar die koste werd gedra deur die negrofiliste in Londen, omdat hy daarin die pleit voer vir 'n onderdrukte ras. Hoor hoe hy sy Engelse landgenote aanspoor tot humaniteitsgevoel: «it is to Christian charity alone we are to trace any attempts to elevate them (naturelle) in the scale of being, break asunder their chains, lessen their miseries, and multiply their comforts» [4]).

Lasterlike bewerings as bv.: «In the year 1774 an order

---

[1]) Theal, *Progress of South Africa in the Century*, Lond.—Edinb. 1902, p. 165.

[2]) Theal, t. a. p.

[3]) Theal, a. w., p. 166.

[4]) *Researches in South Africa*, Lond. 1828, II, p. 358.

was issued for the extirpation of the whole race of the Bushmen, and three commandos, or military expeditions were sent out to execute it» [1]), werd vir die waarheid uitgestal. Hierdie bewering werd dan ook deur Donald Moodie as onwaar uit die oorspronklike dokumente bewys. Dr. Philip werd gedwing om die originele dokumente te toon. Eindelik in 'n brief, gedateer 5 Aug. 1841, vanuit Kaapstad erken hy nie in staat te wees dit te doen nie. «In the course of my present inquiries I have discovered, that the papers shewn to me, from which the statements put forth in my Researches were selected, were *partly* originals, and *partly copies* [2]), which till recently I regarded as originals» [3]). En dan staan Dr. Philip nogal vir die waarheid in. In sy Researches sê hy: «I have only to say that the *correctness of my statements* is the only reply which *the dignity of truth permits* me to offer» [4]). En dan noem 'n man as Thomas Pringle hierdie *Researches* nog «a work of emancipation of the Hottentot race, replete with facts and reflections of deep and enduring interests» [5]).

Op Dr. Philip se *Researches* het 'n hele ry lasteraars gevolg. Hierdy ry het reeds Kommissaris De Mist al begin

---

[1]) a. w. I, p. 42 ff.

[2]) Kursivering van ons.

[3]) *Correspondence between Donald Moodie and the Rev. John Philip D. D.*, Cape of Good Hope 1841, p. 38.

Vgl. ook Theal, *History of South Africa*, III, 346.

Met Dr. Philip as bron het Mr. Groen van Prinsterer in sy *Het Nederlandsche Zendelinggenootschap*, hierdie valse bewering vir die waarheid oorgeneem, sie p. 19.

Selfs Lovett in sy *History of the London Missionary Society*, Lond. 1899, erken dat alles nie in orde is met die Researches nie, sie vol. I, p. 549.

[4]) Vol. I, p. 3.

[5]) *Narrative of a Residence in South Africa*, Lond. 1835, p. 345.

toe hy met sy filantropiese gevoelens in 'n Jeremiade oor die verdrukte Hottentotte uitgebars het: «Ja wiens hart wordt niet met schrik en afgrijzen vervuld, wanneer hij niet alleen de burgerlijke instellingen, maar zelfs de wetten der Natuur, en plichten van den mensch opentlijk ziet met voeten treeden» [1]. Later egter het hy van insig verander [2]. In 1804 het Robert Percival in sy *Account of the Cape of Good Hope* al gespreek van die «narrow and barbarous policy of the Dutch» [3]. Barrow het hierop gevolg in 1806 met sy *Travels into the interior of Southern Africa*, 2 vols. Hierin word die Boere as barbare uitgemaak [4]. So oordrewe was hierdie voorstelling dat selfs Thompson moes erken dat Barrow «an unfair representation of the colonists» gegee het [5]. Boekdeel na boekdeel het nou verskyn om die Boere in dieselfde verkeerde lig voor te stel [6].

---

[1] *Memorie over de Caab* van Commissaris J. A. de Mist, Uitg. Van Riebeek Vereniging, Kaapstad 1920, p. 115.

[2] «Deeze Jeremiade schreef ik voordat ik de Kaap zelve doorkruisd had, op het gezag voornaamlijk van Degrandpré en Barrow. Ik dagt toen niet dat het mooglijk was, uit enkel nationalen nijd zo veele lasteringen te kunnen uitbraken.» Kanttekening van De Mist, aangehaal in die Inleiding tot sy *Memorie over de Caab* deur Dr. Gie, p. VII.

[3] p. 84.

[4] Vol. I, p. 401.

[5] *Travels and Adventures in Southern Africa*, Lond. 1827, vol. II, p 113.

[6] Ons kan hier net op 'n paar wys: Carlyle, *South Africa and its Mission-fields*, Lond. 1878, sie p. 43.

Robert Moffat, *Missionary Labours and Scenes in South Africa*, Lond. 1842, sie p. 38.

William Howitt, *Colonisation and Christianity*, Lond. 1838, sie veral p. 422.

Thomas Pringle, *Narrative of a Residence in South Africa*, Lond 1835, p. 68 f.

Nuusblaaie as die *South African Commercial Advertiser*, en *The Mission World* het op die «most oppressive character» van die Boere gewys, sie *The Mission World*, vols. 6—8.

Van *Hollandse* kant [1]) het Ds. P. Huet in 1860 sy verhandeling *Eéne Kudde en één Herder* gepubliseer waarin hy vir gelyke regte pleit. «Het zijn de blanken die de zwarten altijd, zoo niet met haat, dan toch met minachting behandeld hebben», so skrywe hy [2]). In 1869 het sy boek *Het Lot der Zwarten in Transvaal* verskyn. Hierin word anonieme briewe aangehaal om die Boere se wreedhede teen die Kaffers te bewys.

Ook die *Utrechtsche Courant* van 17 Des. 1868 beweer dat «de Hollandsche boeren aan de Kaap de Kaffers volstrekt niet als menschen beschouwen». Dit het selfs so erg geword dat die *Nieuwe Arnhemsche Courant* van 4 Jan. 1869 moes skrywe: «Het schijnt alsof de afstammelingen der Hollanders in Zuid-Afrika de sympathie hunner stamgenooten hebben verbeurd». Ook in Holland werd uit die oog verloor dat die verhouding tussen blank en swart in Suid-Afrika saamhang met die gehele maatskaplike en historiese ontwikkeling. Dis eenvoudig dwaas in Suid-Afrika te verwag wat mens in Europa vind as resultaat van 'n eeuelange beskawing [3]).

Wel het die *Duitse* sendelinge hulle minder met die politiek ingelaat, maar feit is dat ook hulle aan hierdie kampanjie teen die Boere soms deelgeneem het. Die geskrifte van Wangemann is nie heeltemal vry hiervan nie. En selfs 'n man as Warneck staan nog op Engelse standpunt. Hy skrywe dat die Boere naturelle-politiek vorm «eine dunkle Partie in der Geschichte der Kolonialpolitik» [4]).

---

[1]) Reeds in 1848 het Beets in sy *Des Christens Schuld aan den Heiden* die oue sprokie uitgekraam dat die Boere jagpartytjies op die Boesmans gemaak het tot hul vermaak. Sie p. 79. Dit werd deur Lichtenstein reeds as leuen verklaar.

[2]) Kaapstad 1860, p. 40.

[3]) *Elpis*, 1858, p. 179.

[4]) *Abrisz*[6], S. 223, 224.

Selfs prof. Julius Richter staan in die jaar 1922 nog op weinig hoër standpunt in sy nuutste werk *Geschichte der evangelischen Mission in Afrika*. Hy skyn geen oorspronklike dokumente geraadpleeg te hê, en meesal Engelse bronne gebruik te hê, daarom kan hy nog spreek van 'n «verdeckter Vernichtungskrieg» en van 'n «rücksichtslose Eingeborenenpolitik» [1]. En dit nogal terwyl in Engelse kringe reeds sedert enige jare 'n kentering ten gunste van die Boere naturelle-politiek te bespeure is [2].

Geen wonder dat na hierdie heillose invloed, wat die Londense Sendingsgenootskap op Suid-Afrika gehad het, die Boere niks met die Genootskap meer wou te doen hê. In sy manifes kla Piet Retief dan ook oor die «onregverdige blaam wat daar op ons gelê is deur belanghebbende en oneerlike persone onder die dekmantel van godsdiens» [3]. En in die voorlopige Konstitusie wat by die Winburgse byeenkoms van die Voortrekkers gemaak is, kom die uitdruklike verklaring voor dat elke lid van die vrye nuwe gemeenskap hom onder ede moes verbind om nooit hoegenaamd iets te doen te hê met die Londense Sendingsgenootskap [4].

§ 3. *Kritiek.*

Uit die voorgaande sal wel soveel duidelik geword het dat die Holl. kerke in Suid-Afrika nooit vyandig teen die *sending assodanig* was nie, maar dat hulle wel 'n vooroordeel gehad het teen *hierdie manier* van sendingdrywe. Vele

---

[1]) Gütersloh 1922, S. 277.

[2]) Sie Hfst. IV § 3.

[3]) Gustav S. Preller, *Piet Retief*, De Nat. Pers., 10e druk, p. 79.

[4]) Preller a. w. p. 112.

getuienisse kan ons hier aanhaal hoe goedgesind die Boere teenoor die sendelinge was, wat nie deur 'n verkeerde metode en vooroordeel in botsing met hulle gekom het nie. Die sendeling Kicherer was dan ook algemeen bemind. Hy skrywe self: «De nabijgelegene Christenen hebben mijne beminde Heidenen en mij hartelijk lief, en ondersteunen mij zooveel hun mogelijk is» [1]).

Wat egter die Boere so vyandig teen die genootskaplike sending gemaak het, is allereers die verkeerde *onskriftuurlike metode* waarop die sendelinge tewerk gegaan het.

Sendelinge as Dr. Van der Kemp en Read het hulle probeer aanpas aan die sedes en gewoontes van die Hottentotte, maar hierdie aanpassing was heel iets anders as Paulus gedoen het [2]). Hierby kom nog dat Paulus telkens die gemeentes vermaan het om nie alleen vlytig in die diens van die Here te wees nie, maar ook vlytig in die daaglikse arbeid. Wie nie werk nie mag ook nie eet nie, vgl. 2 Thess. 3 : 11, 12. As die sending dus vrugbaar sal wees, moet die inboorlinge ook opgevoed word om met vlyt te arbei om also vir ander geen oorlas te wees, m. a. w. die sendeling moet die nuwe bekeerlinge die weg aanwys deur middel van landbou- en industrieel onderwys sodat hulle eerbaar hul weg deur die lewe kan vind.

Maar dis nie al nie. Die Londense Sendingsgenootskap het 'n ander gevaarlike fout begaan in hul metode, nl. die bemoeiing van hul sendelinge met die *politiek*. Die sendelinge «took a more prominent part in politics than in

---

[1]) *Berichten en Brieven voorgelezen op de Maandelijksche Bedestonden van het Nederlandsch Zendelinggenootschap*, 29 delen, 1799—1827, Jaarg. 1801, p. 73.

[2]) Sie *Inleiding* p. 29.

elevating the heathen». Die sending werd in diens van Engeland se koloniale politiek gebruik. «Missionaries have been everywhere the pioneers of empire» [1]).

Blyden haal in die voorrede tot die 2de ediesie van sy boek *Christianity, Islam and the Negro Race*, die merkwaardige woorde van Sir William Hunter aan: «Speaking as an Englishman, I declare my conviction that English missionary enterprise is the highest modern expression of the worldwide national life of our race. I regard it as the spiritual complement of England's instinct for *colonial expansion and Imperial rule*» [2]). Soos bekend, het sommige sendelinge in Suid-Afrika hul met koop- en ruilhandel ingelaat, selfs met handel in gewere en ammuniesie [3]).

Hierdie sendingspolitiek het natuurlik ergernis verwek. Gelukkig begin die wind ook nou uit 'n ander hoek te waai, noudat Engeland na haar anneksasies oor haar praktyk in Suid-Afrika begin nadenk. Dit word nou ook besef dat sendelinge moet wees «first and foremost servants not of politics and temporal authority but of Christ» [4]).

---

[1]) Woorde van W. T. Stead, aangehaal in *The Life of James Stewart of Lovedale* by James Wells, Lond. 1908, p. 335.

Vgl. die woorde van Dr. A. Kuyper: «De zendelingen (nl. Engelse en Amerikaanse) gingen voorop, de soldaten en kooplui kwamen achter hen aan; en in menigte zijn ze te noemen, de landstreken, die feitelijk door de Zending niet voor het Koninkrijk van Christus, maar voor het Britsche koninkrijk veroverd zijn. Denk slechts aan Zuid-Afrika» ens. Aangehaal deur H. Dykstra in *De Zendingszaak*, Open Brief aan Prof. Dr. A. Kuyper, p. 9. Amsterdam en Pretoria 1900. Sie ook *Bylae* B c.

[2]) London 1888, p. V, kursivering van ons.

[3]) *Elpis*, 1861, p. 83.

[4]) *The International Review of Missions*, 1919, p. 497.

Vgl. ook *Report of the World Missionary Conference*, vol. 7, Edinb. 1910, p. 95: «Missionaries should have nothing to do with political agitation. This

Die doel van die sending durf nooit «colonial expansion» wees, veel minder Anglisering, ons moet hier duidelik onderskeie tussen *Anglicisation* en *Christianisation* [1]).

Hierby kom nog dat die sendelinge die rasse-onderskeid heeltemal uit die oog verloor het, deur die pleit te voer vir volkome gelykstelling van blank en swart. Hierdie punt raak egter meer die naturelle-vraagstuk assodanig, en word nader bespreek in Hfst. IV § 3.

Die Engelse sendingsmetode was in die verlede nog veel te oppervlakkig [2]), daarom kan dit nooit op waardering van die Holl. kerke in Suid-Afrika reken.

Dog daar's ander redes, meer prinsipieel, waarom die Holl. kerke in Suid-Afrika hulle nie by die genootskaplike sending wou neerlê nie. Waarom, so vra ons, wou hulle hul die saak van die Suid-Afrik. Sendingsgenootskap nie aantrek nie? Die Kerkraad van Stellenbosch het hierop antwoord gegee in sy vergadering van 28 Junie 1801 dat «vermits het bekende Zuid-Africaans Genootschap als *buiten de kerk* [3]), ten minsten niet met ons voorafgaand overleg, was opgerigt, men nu ook liever zig deeze zaak niet wilde aantrekken» [4]). Reeds op die eerste Sinodale Vergadering, 1824, is al besluit om in die Herderlike Brief by te voeg «eene nadere opwekking aan onze gemeenten om toch vooral mede te werken tot de uitbreiding van de Christelijke Godsdienst» [5]). Dit werd nog altyd besef dat sending die

---

is outside their sphere, and engaging in it can only harm their work. It is their duty to teach and practise obedience to settled government.»

[1]) *The East and the West*, 1903, p. 162.

[2]) Spoelstra, *Zijn de Boeren Vijanden der Zending?* p. 20.

[3]) Kursivering van ons.

[4]) Spoelstra, *Bouwstoffen*, II, 417.

[5]) *Acta*, Sinode 1824, p. 19.

taak van die kerk is, daarom het die sending steeds op die sinodale vergaderings ter sprake gekom. Mens wou die kerklike amp nie verontagsaam nie. Christus tog het aan Sy kerk die ampte toevertrou sodat die kerk deur hierdie ampte haarself moet voortplant [1]). Christus oefen die kerklike mag uit deur die ampsdraers, deur die kerk brei Hy Sy kerk uit. Geen indiwiduele belyder, nòg 'n leraar het die reg om heen te gaan en uit homself Woord en Sakramente te gaan bedien, alleen die gemeente het die reg. Maar dan volg hieruit ook dat geen partikuliere persone die reg het om sending te drywe [2]).

Dat die sendingsgenootskappe die taak van die kerk oorgeneem het, toe die kerk self haar sendingsplig nie meer gevoel het nie, kon nie anders nie. As 'n Produkt der Verlegenheit het die genootskappe onder Gods seën dan ook 'n belangrike werk verrig. Maar dit volg vanself dat hul taak geen blywende taak was, hulle moes hul sendingstaak so spoedig moontlik weer aan die kerk oorgegee het, daar hulle geen las van Christus het om Woord en Sakramente te bedien [3]). Wat hulle wel kon doen, was as hulpverenigings die kerk finansieel in haar sending te steun. Die sendingslewe kon immers onmoontlik self *nuwe organe* [4]) voortbreng as die geïnstitueerde kerk haar plig verwaarloos, daartoe het dit geen opdrag van Christus. As partikuliere liggame dus gaan sending drywe buite die kerk

---

[1]) Sie *Inleiding*, p. 6.

[2]) Kuyper, *Uit het Woord*, VI, 12.

[3]) Kuyper, *Enc.* III, 522.

Vgl. ook J. C. Neurdenburg, *Proeve eener Handleiding bij het bespreken der Zendingwetenschap*, Rotterdam 1879, p. 35.

[4]) Also Dr. J. R. Callenbach, *De Ordening onzer Zendelingen*, Referaat gehou 16 Mei 1901, p. 12.

om, dan vra ons met Petri, kragtens watter opdrag doen hulle dit? Nie in eie naam tog, ook nie in naam van die kerk nie, maar alleen in naam van Christus. Dis egter 'n onmoontlike standpunt want as dit in die naam van Christus is en nie in die naam van Sy kerk, «so wäre damit Christus van seiner Kirche geschieden, das Haupt van den Gliedern gerissen» [1]). Vanwaar kry partikuliere persone of genootskappe die reg om iemand in die amp te stel? Ons Geref. beginsels, wat die amp as 'n insetting van Christus eerbiedig, eis tog dat in Christus Se naam die insetting in die amp *deur die kerk* geskied, en blykens ons kerkorde, deur die *plaaslike kerk*. Geen kerklike kommissie het die reg om iemand in die amp te stel [2]), ook geen predikant uit homself. Predikante tog is geen Roomse priesters wat *ex opere operato* werk [3]). 'n Kollege van predikante wat as direkteure van 'n sendingsgenootskap ageer, het uit hulself geen mag om 'n sendeling in die amp te stel. Hulle fungeer dan buite die kerk om. Dit het die sendingsgenootskappe gevoel en daarom het hulle die steun van een of ander kerk gesoek. So het die Londense Sendingsgenootskap dit ook gevoel dat, al was hulle 'n «non-denominational society», hulle tog die steun nodig het van die Kongrega-

---

[1]) Ludwig Adolf Petri, *Die Mission und die Kirche*, Hannover 1841, S. 29.

[2]) Dr. C. C. Schott in *Tijdschrift voor Gereformeerde Theologie*, 4e Jaargang, Kampen 1897, p. 55.

[3]) Dr. A. Kuyper, *Traktaat van de Reformatie der Kerken*, Amst. 1884, p. 81. Daarom het die Suid-Holl. Sinode te Schoonhoven 1801 dan ook geadviseer: «dat geen particulier genootschap van Hervormden, veel min van hervormde leeraren in ons Vaderland, zich het recht en de macht mag aanmatigen, om tegen onze Kerkorde aan, iemand tot eenigen openbaren dienst in de Kerk, veel min tot de bediening der Sakramenten te qualificeeren en te ordenen». Grothe, *Archief*, II, p. 96.

sionaliste. Dit gee enigsins 'n kerklike kleur, maar tog gaan die genootskap meesal selfstandig te werk. Die direkteure kies die sendingsstasies, stel sendelinge aan en stuur hulle uit. 'n Sub-komitee uit die direkteure ondersoek die sendelinge, voer korrespondensie ens.; dus heel selfstandig buite die kerk om [1]).

Ook die *Church Missionary Society* is geen kerklike sending assodanig, want die ondersoek en uitsending van die sendelinge, asmede die bestuur van heel die sending berus nie by die Anglikaanse kerk nie, maar by die *Committee* van die genootskap. Die genootskap staan in die kerk, maar werk tog selfstandig. Die Committee kies nog drie ander Committees, die Home and Foreign Committee, die Finance Committee en die Patronage Committee, elkeen met sy eie funksies. «No one shall be sent out as a Missionary without having been approved by the Home and Foreign Committee, and without as a general rule, having appeared before the proper Candidates' Committee» [2]). Dit hang dus van die diskresie van die Committee af wie uitgestuur sal word. So iemand stel die biskop van die Church of England dan in die amp. Alle funksies gaan dus buite kerklike verband om, net die hulp van die biskop word ingeroep. Maar dan betwyfel ons met Voetius nog of 'n biskop die reg het om iemand in die amp te stel [3]).

Nie veel anders is dit by die Duitse sendingsgenootskappe, m. n. die Berlynse. Hier in Duitsland is «die Mission geboren und gross geworden in der Luft der Freiheit» [4]).

---

1) *Plan and Constitution of the London Missionary Society*, Arts. 9. 10.

2) *Laws of the Church Missionary Society*, Art. XXVIII.

3) Van Andel, *De Zendingsleer*, ens., p. 94—99.

4) *Allg. M. Z.* 1879, S. 435.

Hier sou «die Mission den Boden entnommen» word, waarop dit opgewas het, as dit sy leiding op eenmaal in die hande van die kirchlichen Behörden stel [1]). Die vrye bodem was geen kerklike bodem, selfstandig van die kerk het die sending dan ook hier opgetree. Dit blyk ook uit die Konstitusie van die Berlynse Sendingsgenootskap. Die Vorstand bestaan uit 'n Comité, waarvan die Missionsdirektor en die Missionsinspektoren lede is. «Die Ordination zum heiligen Predigtamt verordnet auf Antrag des Comité das Königliche Consistorium der Provinz Brandenburg, und bezeichnet, ebenfalls auf Antrag des Comité, denjenigen Superintendenten oder andern ordinirten Missionar, welcher unter Assistenz zweier ordinirten Geistlichen den Akt der Ordination in Afrika vollzieht» [2]). Vroeër werd die sendelinge in Berlyn vóór hul uitsending in die amp gestel, soos bv. nog te Barmen. Later werd bepaal dat hulle op die sendingsveld eers 'n «zweijahrige Vorbereitungszeit» moet deurmaak, waarna hulle eers in die amp gestel word deur die Superintendent met twee ordinirten Geistlichen. Wel word hier enigsins die band met die kerk gehandhaaf deurdat die «Königliche Consistorium die Ordination verordnet». Tog handel die Consistorium weer in opdrag van die Comité, van 'n selfstandige sending van die kerk is also geen sprake. Dit blyk ook uit die verskeie ander genootskappe in Duitsland, waar die «Ordination durch den Vorstand veranlasst» word. Watter opdrag het hierdie Vorstand van die kerk, vanwaar kry dit sy mag? Geen wonder dat in Duitsland oor die algemeen besef word dat die kerk 'n groter aandeel in die sending moet kry. «Es geht unverkennbar ein Zug nach

---

[1]) t. a. p.

[2]) *Missionsordnung*, Berlin, 1882, § 15.

Verkirchlichung der freien Arbeit auf dem Gebiete der äussern wie der innern Mission durch unsre Zeit» [1]). Dit word almeer besef en almeer word daarnaar gestrewe «dass die Kirche sich nicht nur helfend an der Missionsarbeit beteiligt, sondern dass sie auch beaufsichtigend und leitend dieselbe selbst übernimmt» [2]). Ook Tschackert wil weer die sending in hande van die kerk hê: «Die Missionsfreunde werden dahin zu wirken haben, dass aus der Missionsthätigkeit der Vereine die Missionsthätigkeit der Kirche werde» [3]). Die vraag is alleen hoe dit moet gebeur.

Tschackert wil 'n Übergangszustand hê, waarin die Direktorium die medewerking sal soek met die sinodes en Kirchenregimente. Hierdie medewerking sal dan geskied deur die invoering van 'n Generalversammlung. Ook Warneck wy 'n lang artiekel aan hierdie vraag: Kirchenmission oder freie Mission? [4]) Die moeilikheid is egter met die landskerke in Duitsland, want aan watter kerklike organe moet die Oberleitung van die sending opgedra word? Aan die Kirchenregiment, Oberkirchenrat, Synoden etc.? Die moeilikheid is egter om in *kerklike sending* te kry wat sal pas op die *territoriale kerkreg* [5]).

---

[1]) Gustav Warneck in *Allg. M. Z.* 1888, S. 97.

[2]) C. G. Büttner, *Die Kirche und die Heidenmission*, Leipzig 1883, Thesis IV, voorin.

[3]) *Die Mission, Vereinssache oder Aufgabe der Kirche?* Leipzig 1897, S. 13. Vgl. ook Petri, *Die Mission und die Kirche*, S. 27: «Sie (die Mission) muss nicht anderes sein als die Kirche selbst in ihrer Missionsthätigkeit».

[4]) *Allg. M. Z.* 1888, S. 97 ff.

[5]) Ook van *katolieke* kant word erken «dat die Missionsgesellschaften ein gewisse *Autonomie* gegenüber den einheimischen Kirchenbehörden» besit. Hoewel die sending ook hier as «offizielle Kirchenangelegenheit» beskou word, word tog die Missionsgenossenschaften nog as «*wichtige und notwendige* Organe

Ook in die Hervormde Kerk in Nederland is mens besig om die sending 'n saak van die kerk te maak. 'n Versoek sal tot die Sinode gerig word «om het benoemen eener commissie uit haar midden en uit vooraanstaande mannen der zendingscorporaties, welke binnen de grenzen der Herv. Kerk werkzaam zijn, die tot taak heeft de incorporatie van het zendingswerk dezer vereenigingen in het organisme der kerk te verwezenlijken» [1]).

Verder kan ons hier nie op hierdie punt ingaan nie. Soveel is egter duidelik dat geen genootskap die taak van die kerk kan overneem, en dat die kerk die beste kontrole [2]) oor haar eie sending kan uitoefen. Oor die algemeen is daar ook meer belangstelling as die gemeente weet dis *haar* sending. Dit het die Holl. kerke in Suid-Afrika besef, vandaar die strewe naar 'n kerklike sending.

---

und Glieder des katholischen Missionswesens» beskou. Sie Dr. J. Schmidlin, *Katholische Missionslehre im Grundriss*, 2. Aufl., Münster 1923, S. 133, 134, 144.

[1]) *De Reformatie*, 22 Juni '23. Vgl. ook ook die pleitrede van Dr. J. W. Gunning op die Alg. Sendingskonferensie, 1921, om 'n nouer verband te kry tussen Kerk en Sending.

[2]) Vgl. Büttner in *Allg. M. Z.* 1880, S. 258: «Wie es jetzt steht, ist in der Regierung der Missionsarbeit viel Willkür».

Vgl. ook *Tijdschrift voor Zendingswetenschap*, 1921, p. 292.

# HOOFSTUK III.

## Kerkgenootskaplike Sending.

§ 1. *Opkoms en uitbreiding van die sending in die Nederd. Geref. Kerk.*

Dat die sendingsgenootskappe die sending in onkerklike bane gestuur het, en gevolgelik deur hul verkeerde metode, m. n. die L. S. G., die antipatie van die Hollandse kerke in Suid-Afrika teen *hul* sending verwek het, het ons genoegsaam geblyk. Vele lede van die kerk het die sending dan ook leer beskou met minagting en wantroue, as 'n werk buite die kerk en benede die werkkring van die predikant. Hierdie vooroordeel is selfs vandag nog nie heeltemal oorwin nie. Dit blyk nog telkens met die bespreking van die sending op die kerklike vergaderings [1]).

Nieteenstaande hierdie vooroordeel bespeur ons tog vanaf die eerste sinodale vergadering in 1824 'n betere houding van die kerk as geheel teenoor die sending. Die kerk het

---

[1]) Vgl. o. a. die bespreking van die sending op die Alg. Verg. van die Herv. Kerk in Transvaal in 1916. Daar lees ons nog o. a. dat, toe in Volksrust 'n kollekte vir die sending afgekondig werd, die kerk leeggeloop het. Die teenwerping was: help eers die arme. Dis egter nie altyd die motief nie, immers sommige het openlik beken dat hulle geen sending wil hê, want «deze natie is de oorzaak van onzen ondergang». Hier heers nog veel misverstand, sending beteken tog nie gelykstelling van die blanke met die swarte.

Sie *Acta Alg. Verg.* 1916, p. 53—56.

dit almeer besef, dat al die onheile veroorsaak is deurdat vreemde genootskappe hulle ingedring het en haar werk oorgeneem het, en wil sy dus verbetering in die toestand breng en also haar plig vervul, dan *moet* sy self die sending aanpak. Gee sy self nie die Evangelie en nodige onderwys aan die naturel nie, dan kry hy dit tog elders, en op 'n manier en metode wat noodwendig in botsing met haar beginsels moet kom.

Die kerk hèt nog steeds haar roeping besef, maar was, soos ons gesien het, daartoe nog altyd onmagtig. Eers in 1824 kon sy as één liggaam in 'n Sinodale Vergadering die belange van al die gemeentes bespreek. Op hierdie eerste Sin. Verg. werd die roeping van die kerk teenoor die sending dan ook breedvoerig bespreek. Enige bepalinge werd gemaak, o. a., dat waar daar uitsluitend onder heidene deur sendelinge of onderwysers gearbei word, daar «zal de Kerkeraad, onder welks kring zij werkzaam zijn, gehouden zijn daartoe aan hen alle hulp en assistentie te verleenen, en zooveel in hen is de ledematen aanmoedigen om ook het hunne bij te dragen» [1]). Ook in die Herderlike Brief werd die gemeentes opgewek «om mede te werken tot de uitbreiding van de Christelijke Godsdienst, inzonderheid onder de heidenen in hunne eigene huisgezinnen».

Op die 2de Sin. Verg. in 1826 werd daar 'n «Algemeen Reglement betrekkelijk de ordening van Zendelingen door de Hervormde Synode aan de Kaap de Goede Hoop» ontwerp [2]), en werd die Eerw. L. Marquard geëksamineer en as eerste sendeling toegelaat. Steeds het die sending ter sprake gekom op die volgende Sinodes. Maar veral is dit

[1]) *Acta*, Sin. 1824, p. 16.
[2]) *Acta*, Sin. 1826, p. 34.

die Sinode van 1847 wat 'n stoot daaraan gegee het. Die Sinode het besef dat daar «krachtdadige middelen ter hand genomen behoorden te worden» tot uitbreiding van Gods koninkryk. Eenparig werd daarom die besluit geneem «dat eene Commissie namens de Synode worde aangesteld, ter bevordering van Evangeliekennis in dit land, door reizende zendelingen in de onderscheide parochiën» [1].

Hier kry ons dus die oorsprong van die Sinodale Sendingskommissie. Maar by hierdie Kommissie alleen wou die kerk dit nie laat nie, daarom het sy op die eersvolgende Sinode in 1852 van al die lede van die Sinode gevorder 'n eenparige belofte vir die ondersteuning en behartiging van die sending. Dit het dan ook geskied deurdat almal plegtig van hul sitplekke opgestaan het [2]. «De zaak van het zendingwezen in verband met onze Kerk wekte nu de levende belangstelling der Synode» [3]. Die Kommissie het o. a. aan die Sinode voorgestel dat die leraars hulle sou verbind om ten minste eenmaal per jaar 'n opwekkingsrede vir die sending te hou. Ook het die Sinode dit sterk aanbeveel dat in elke gemeente *hulpsendingsgenootskappe* sou opgerig word, want die sending «moet het werk der kerke zijn» [4]. Dit moet egter nie 'n werk wees van «deze en gene gemeente, maar van de Gereformeerde Kerk in Zuid-Afrika», die kerk as één groot genootskap geneem. Geen wonder dat die pleit ook gevoer werd vir 'n *Gereformeerde Sendingsgenootskap*, want 'n blote Kommissie is te onbepaald. «Het moet een genootschap zijn dat zich tastbaar aan de gansche wereld

---

[1]) *Acta*, Sin. 1847, p. 269.

[2]) *Acta*, Sin. 1852, p. 16, 17.

[3]) *De Ger. Kerkbode*, 1852, p. 383.

[4]) *De Ger. Kerkbode*, 1853, p. 167.

openbare» [1]). Dog daar was weinig lus om sendeling te word, sodat daar in 1857 nog slegs in vier gemeentes gearbei werd deur broeders deur die Sendingskommissie aangestel. Die Kommissie het die nodige steun van die gemeentes gemis en het al sugtende hul werk verrig, sodat hulle eindelik in 1857 aan die Sinode moes rapporteer dat die kerk nog nie tot sendingswerk ryp was nie, en dat die kerk dit liewers maar moes opgee. Daarom kon *De Geref. Kerkbode* nog skrywe dat «de echte zendingsgeest in onze kerk, als een geheel beschouwd, slechts zeer weinig te vinden is» [2]).

Dog die Sinode van 1857 het opnuut die saak aangepak, en 'n nuwe Kommissie aangestel met die opdrag om die sending sowel *buitelands* as *binnelands* te behartig. Die Sinode moes o. i. die buitelandse sending nog eers laat rus het, want aan die binnelandse sending was nog maar bitter weinig gedaan. Die binnelandse sending was nog nie eers volgens belynde beginsels begrens nie. Selfs die terreine daarvan was nog nie suiwer afgebaken nie, want «de binnenlandsche zending zal in zich sluiten den arbeid onder verachterde en van kerkelijke voorrechten verstoken geloofsgenooten, alsmede onder degenen die binnen de perken der Kerk met het Christendom onbekend zijn» [3]). Sending dus onder veragterde geloofsgenote! Die terreine van sending en evangelisasie werd nog hier verwar. Selfs vind ons in 1874 nog hierdie selfde bepaling [4]). Later is dit wel

---

[1]) a. w. p. 198, 199, 219.

[2]) 1 Maart 1856.

[3]) Sie *Acta*, Sin. 1857; *De Ger. Kerkbode*, 1869, p. 372 en *Elpis*, 1875, p. 83.

[4]) *Wetten en Bepalingen voor het Bestuur der Nederd. Geref. Kerk in Zuid-Afrika*, 1874, art. 170.

*Elpis*, 1875, p. 83.

verander, want in die *Wetten en Bepalingen* van 1919 kry ons die bepaling nie meer nie. Die buitelandse sending sal volgens die bepaling van die Synode van 1857 wees «ten behoeve van heidenen buiten ons land». Aan die hoof van elkeen van hierdie binne- en buitelandse departemente van die sending sal 'n saakgelastigde of *superintendent* staan, wat die gemeentes sal opwek tot bidde en gewe, die gifte ontvang, opsig hou oor die sending en jaarliks verslag gee. Hierdie superintendent self staan weer onder toesig van die Sinode deur middel van die Sinodale Kommissie. Ook het die Sinode sterk aanbeveel dat in elke gemeente 'n hulp-sendingsgenootskap opgerig word [1]. Die nuwe Sendingskommissie was met veel ywer besiel en het met moed hul taak aanvaar. Op hul voorstel is besluit om 'n sendingsstasie in die buiteland op te rig en also 'n buitelandse sending te begin. Ons kry nou dan ook na die periode van opkoms 'n periode van toenemende belangstelling en gestadige uitbreiding [2].

Nie alleen kon die binnelandse sending hom uitbrei nie, sodat in 1858 die here Ruytenbeek en Kretzen geëksamineer werd, in 1859 weer twee ander, in 1860 nog vyf en in 1861 nie minder as sewe nie, sodat daar dus in 6 jaar se tyd 19 sendelinge in diens gestel werd [3]; maar ook met die buitelandse sending kon 'n begin gemaak word. In hul rapport van 1862 kon die Sinod. Sendingskom. meld: «wij mogen van onze nu werkelijk aangevangene Buitenlandsche Zending gewag maken.» Dit was juis die tyd van die op-

---

[1]) *Schema voor het Zendingwerk*, goedgekeur op Sin. 1857, te vinde in die *Wetten en Bepalingen* van 1858, p. 90 (II, 5).

[2]) J. du Plessis, *Onze Oudste Zending*, 1919, p. 4.

[3]) *Elpis*, 1876, p. 20.

wekkings toe in 1860 te Worcester 'n Konferensie gehou werd. Met hierdie opwekkings het ook die lus vir die sending ontwaak. Veral hier te Worcester was daar groot belangstelling in die sending, sodat op die Konferensie besluit werd om Dr. Robertson naar Europa af te vaardig om aldaar enige predikante, sendelinge en onderwysers te soek. Dr. Robertson het twee manne bereid gevind om te gaan arbei in die buitelandse sending in Suid-Afrika, nl. McKidd, 'n Skot, en Gonin, 'n Switser. Met hierdie twee manne het die kerk haar buitelandse sending begin. Ds. McKidd het op uitnodiging van die hoof van die halfbeskaafde Buys-stam naar die *Soutpansberge* gegaan. Vroeg is hy egter daar gestorwe, sy opvolger was Eerw. S. Hofmeyer. Ds. Gonin het 'n geseende werk verrig onder die Bakhatla, 'n stam wat in die *Pilaansberge* gewoon het. Hy het hom te Saulspoort gevestig.

Dog voordat ons die verdere verloop van die buitelandse sending nagaan, moet ons eers let op die verdere ontplooiing van die *Binnelandse Sending in die Kaap Kolonie.* Die aanbeveling van die Sinode van 1857 dat in elke gemeente hulpsendingsgenootskappe moes opgerig word, het 'n gunstige uitslag by vele gemeentes gehad. Werkgeselskappe werd deur susters in die gemeentes georganiseer ten behoeve van die sending; die Wellingtonse Geref. Hulpsendelinggenootskap, die Graaffreinetse Sendingsgenootskap ens. werd opgerig. Oral te Kaapstad, Stellenbosch ens. werd die belange van die sending behartig deur opwekking van die kansel en in die Sondagsskole, deur maandelikse bidstonde, deur kollektes ens. [1]). Die Sinodes het soveel moontlik bygedra om 'n stoot verder te gee deur betere organisasie. In

---

[1]) *De Ger. Kerkbode* 1877, p. 359.

die *Wetten en Bepalingen* van 1864 en 1874 vind ons die instelling van *sendingsinspekteurs* wat deur elke Ring aangestel word. Hul werk moes hulle verrig ooreenkomstig die instruksies van die Sendingskommissie. Hulle doen verslag aan die Sendingskom. van hul verrigtinge binne die Ring waaronder hulle sorteer. Hulle moes in korrespondensie bly met die Sendingskom. en moes met die kommissie meewerk, dog is verantwoordelik aan die Ring [1]). Die Sinode het gemeen dat hierdie Ringsinspekteurs veel sou bydra om die binnelandse sending beter en doeltreffender te reël, en om meer belangstelling op te wek. Hul *taak* was immers: in die verskillende gemeentes die belange van die sending behartig, belangstelling opwek, bydrae versamel, behulpsaam wees in die oprigting van hulpsendingsgenootskappe [2]) ens. Dog daar hulle nog belas was met die sorg van hul eie gemeentes kon hulle nie veel uitvoer nie. Daarom is later op die Sinode van 1890 in hul plek in elke Ring 'n *Subkommissie* vir die sending gekies.

Dog nie alleen het die Sinodes en Ringe die binnelandse sending behartig nie, maar ook die gemeentes. In die *Wetten en Bepalingen* van 1864 hoor ons 'n beter geluid, nl. dat die sending ook sal verrig word «door de onderscheidene gemeenten die daartoe aangemoedigd en opgewekt worden» [3]). In verskeie gemeentes word die sendingswerk dan ook plaaslik gedoen deur die gemeentes self [4]). Die Pêrel, Swellendam, George, Graaffreinet, Richmond ens., het reeds almal sendingsgemeentes al in hul midde gevestig gehad. Plaaslike sendings-

---

[1]) *Wetten en Bepalingen*, 1874, art. 179.

[2]) *Elpis*, 1875, p. 184.

[3]) Art. 60, II.

[4]) *Almanak voor de Nederd. Geref. Kerk*, 1921, p. 21.

werk werd ook te Kaapstad verrig deur die stadssendeling. Hy het egter onder toesig gestaan van 'n Kommissie deur die Kerkraad benoem, ook moes hy nog onder veragterde gemeentelede arbei [1]).

Ongelukkig was die arbeidsterreine van Ringe, Sendingskommissies en Plaaslike Kerke nie altyd suiwer afgebaken nie. Die Binnelandse Sendingskom. het in sommige gemeentes self gaan werk, nie alleen deur hul sendeling te help salarieer nie, maar ook deur opsig oor hul werk te hou. In gemeentes egter wat hul eie kerkbestuur het, het die Sendingskom. gewoonlik alleen met geldelike middels ondersteun. Dog dit het meermale gebeur dat die Sendingskom. «het geheele werk voor *hare rekening* overnam» [2]).

In 1880 het die Sinode 'n nuwe stap gedoen tot die «langzamerhand organizeeren van de zendinggemeenten onzer Kerk tot één lichaam». Aan die Sinode werd voorgelê 'n «schema ter vereeniging der verschillende zendinggemeenten tot één zendingkerk». Gevolg was dat die volgende jaar die eerste Sin. Verg. van die «Sendingskerk» te Wellington byeengekom het. In 1918 het die Binnelandse Sending 75 gemeentes getel; van hierdie 75 behoor 47 aan die «Sendingskerk», die ander het nog nie aangesluit nie. Die «Sendingskerk» het haar eie *Wetten en Bepalingen* gekry, met 'n seker mate van selfstandigheid, maar tog nog onder kontrole van die Moederkerk. In die *Grondwet* behou die Moederkerk haar seker regte, waarbuite die «Sendingskerk» nie mag handel nie. Die «Sendingskerk» het haar eie Sinodes, en is verdeel in 4 Ringe.

Ook met die *Buitelandse Sending* was dit 'n worstele in

---

[1]) *De Geref. Kerkbode*, 1877, p. 359.

[2]) *De Geref. Kerkbode*, 1866, p. 126. Kursivering van ons.

eie boesem van die kerk. Die gemeentes moes gedurig opgewek word, en daarby moes mens tot meer prinsipiële belyning geraak. Selfs in 1873 moes Prof. N. J. Hofmeyer nog kla: «'t Is nu vijftien jaren geleden dat de Synode besloot de buitenlandsche zending aan te vatten. En hoe groot is nu het getal zendelingen die in dit werk worden gebezigd? Het begon met twee. Het is niet verder gekomen dan drie!» [1]) Prof. Hofmeyer lê daar veral nadruk op dat «elke gemeente zich heeft aan te zien als een Zendinggenootschap, door den Heer zelven gevormd». As elke gemeente haar eie sendeling het «zoo zal er eene verstandige en toenemende liefde voor 't zendingwerk ontstaan» [2]). Dit werd blykbaar te midde van al die Kommissies gevoel dat die doeltreffendste tog is dat elke gemeente haar eie sending drywe. Die vele Kommissies het nie altyd gebaat nie, daarom moes die *Elpis* dan ook uitroep: «Och dat wij van vele Commissiën verlost werden» [3])!

Nieteenstaande vele moeilikhede en daarby 'n trage gees om mee te help het die kerk haar tog meer en meer doelbewus geword ook wat betref die buitelandse sending. Die sendingsonderneming van Ds. McKidd naar die Soutpansberge en van Ds. Gonin naar Saulspoort in *Transvaal* het dan ook nie sonder gevolg gebly nie.

Deurdat die Bakhatla stam, waaronder Ds. Gonin gearbei het, hom in tweeë gesplits het, het die sending hom Noordwaarts uitgebrei. 'n Deel van hierdie stam het naar die Noorde getrek en het hulle gevestig aan die oorkant van die Mariko-rivier op 'n plek wat hulle Mochudi genoem

---

1) *Elpis*, 1873, p. 239, 240.
2) a. w. p. 242.
3) 1875, p. 86.

het. Die sendelinge het hierdie deel egter nie losgelaat nie maar het hulle agtervolg, sodat daar vandag nog 'n bloeiende sendingsstasie op Mochudi is.

'n Twede sendingsterrein werd gekies in *Mashonaland* en 'n belangrike onderneming werd in 1891 begin, nl. die sending onder die Banyai of Vakaranga, 'n stam ten Noorde van die Limpopo-rivier. Hierdie sending kan ons noem 'n kind van die Soutpansbergse sending. Reeds in 1865 het Eerw. S. Hofmeyer al aan die Buitel. Sendingskom. geskrywe omtrent 'n sending onder die Banyai. Eers in 1891 egter kon Eerw. A. Louw hom as sendeling daarheen begewe, later bygestaan deur die eerste mediese dokter op die sendingsveld, Dr. J. Helm. 'n Stasie werd gestig met die naam van «Morgenster». In 1918 was daar in Mashonaland sewe sendingsstasies met 14 «geordende werkers» [1].

In *Nyasaland* werd in 1889 'n derde sendingsterrein gekies en sending werd aangevang onder die Achewa Kaffers. Hierdie sending het uitgegaan van die *Predikante-vereniging*. Dr. A. Murray het 'n reis naar die sendingsvelde in Transvaal gemaak en het uitgevind dat die meeste sendingsposte van die Nederd. Geref. Kerk aldaar reeds rondom beset was deur ander genootskappe, sodat daar nie veel kans vir ekspansie was nie. 'n Plan werd gemaak om 'n ander terrein te kies. Hiertoe werd besluit om 'n Predikante Sendingsvereniging op te rig. Hierdie plan werd voorgelê op die Predikante-Konferensie te Cradock in 1886 en besluit dat 'n Vereniging sou gestig word waarvan al die predikante lid sou wees, en elkeen jaarliks £ 10 sou betaal. Ds. Murray het verder gewys op die streke in die

---

[1]) *De Zending Crisis.* Toespraken gehouden op de Zending Dank Conferentie te Stellenbosch 1918, p. 5.

nabyheid van die Nyasa-Meer waar die Presbiteriaanse Kerke van Skotland arbei. By die Sin. van 1886 werd die saak verder bepleit en die Vereniging georganiseer. In 1889 werd Ds. A. C. Murray uitgestuur om 'n sending in Nyasaland te begin, 'n jaar later ondersteun deur Eerw. T. Vlok. Die eerste stasie Moera werd in 1890 gestig, iets later die stasie Kongwe, en nie lang daarna werd die hoofstasie Mkoma gestig. Op hierdie laaste stasie is 'n opleidingsskool vir Evangeliste en Onderwysers. In 1918 was die aantal hoofstasies 17, inklusief die van die Vrystaat en Transvaal, met 26 «geordende arbeiders» [1]. Die *Nyasa Sending-Subkommissie* bestuur nou hierdie sendingswerk in Midde-Afrika. Vroeër was dit altyd onder beheer van die Predikante-Sendingsvereniging. Hierdie Vereniging ondersteun wel nog die werk [2]. Op die Sinode van 1915 werd besluit om «in ons Nyasa Zendingveld de noodige kerkelijke organisatie daar te stellen, door het vormen van een of meer Ringen van de Zendingkerk aldaar» [3].

Die nuutste sendingsveld is die in die *Soedan*. Hier arbei reeds geruime tyd die *Soedan Verenigde Sending*. Hierdie genootskap probeer om oral sendelinge te kry om 'n bolwerk in die Soedan te vorm teen die dreigende Mohammedaanse oorheersing. Verskeie jonge manne en susters uit die Nederd. Geref. Kerk het hulle hiervoor aangebied. Eers op die Sinode van 1915 het die kerk self die opsig en verantwoordelikheid oor die werk van haar arbeiders daar aanvaar. Die kerk het die deel van die sending waar haar eie sendelinge arbei, nl. onder die Tivi volk, oorgeneem. Reeds is daar al drie stasies.

---

[1] *De Zending Crisis*, p. 5.

[2] *Almanak*, 1907, p. 26.

[3] *De Synode en de Zending*, Verslag van die Alg. Sendingskomm., 1915, p. 57.

Korteliks moet ons nog op die opkoms en uitbreiding van die sending in die ander drie provinsies wys.

Die kerk in die *Oranje Vrystaat* het nog altyd 'n deel uitgemaak van die kerklike organisasie van die Kaap-Kolonie tot op die Sinode van 1862, toe die Hooggeregshof verklaar het dat kragtens die Ordonnansie van 1843 die Vrystaatse en Natalse gemeentes geen deel van die Nederd. Geref. Kerk in die Kaap-Kolonie uitmaak. Hier kry ons die oorsprong van aparte Sinodes in die verskillende provinsies. In 1865 het die Vrystaatse kerk haar eerste Sinodale Vergadering gehou, waarop die sending reeds ter sprake gekom het. Op die volgende Sinode in 1867 werd reeds al 'n Sendingskommissie aangestel, 'n eie sendingsfonds gestig en die bepaling gemaak dat elke gemeente minstens £ 25 elke jaar vir die sending sou stort. Intussen moes die Sendingskom. ook 'n konsep-reglement optrek en dit die eersvolgende Sinode voorlê [1]. Op die Sinod. Verg. van 1874 te Bloemfontein werd hierdie konsep-reglement aan die vergadering voorgelê. Hierin werd die sending nader gereël. Dis ingedeel in 3 hoofde: A. De Zending-Commissie, B. Het Arbeidsveld en C. De Zendeling [2]. Die Sendingskommissie het nou direk hul aksie begin en het Ds. Maeder as eerste sendeling van die Vrystaatse Kerk beroep. Hy is nog in dieselfde jaar te Bloemfontein bevestig. Gestadig het die belangstelling in die sending meer ontwaak, sodat op die Sinode van 1881 die Sendingskom. in hul verslag kon meld: «onze kerk als één geheel begint te ontwaken en de zending wordt gestadig en met toenemende ernst behartigd» [3].

---

[1]) *Acta*, Sin. O. V. S. 1867, p. 40.

[2]) In § 2 word hierdie Reglement nader bespreek.

[3]) *Acta*, Sin. O. V. S. 1881, p. 484.

Terwyl die binnelandse sending hom langsamerhand uitbrei, is daar reeds op die Sinode van 1895 'n besluit geneem om die sending buite die grense van die O. V. S. uit te brei. Dog eers op die volgende Sinode in 1897 kon dit gerealiseer word. Dit was 'n egte Sendingssinode. Buitengewone geesdrif het daar geheers, die kerk het werklik tot haar roeping ontwaak. Die volgende beskrywingspunt werd ingedien: «De Synode oordelende dat de tijd gekomen is om aan het bevel des Heeren, vervat in Jes. 54 : 2, 3, gevolg te geven, besluite... in het buitenlandsche zendingveld een eigen zendingwerk aan te vangen» [1]). Met algemene stemme werd besluit om die Sendingskom. verlof te gee hul werksaamhede buite die grense van die O. V. S. uit te brei. In 1899 werd Ds. J. M. Hofmeyer as eerste sendeling van die Vrystaatse kerk naar Nyasaland gestuur. Met Eerw. Smit het Ds. Hofmeyer naar die land van Mpseni gegaan in Brits Suid-Midde-Afrika (N. O. Rhodesië). Te Magwero werd die eerste sending begin. Die werk het hom uitgebrei sodat daar nou sewe stasies is, strekkende tot aan die grens van Nyasaland.

Intussen het die Binnelandse Sending hom so uitgebrei dat al die sendingsgemeentes hulle tot één «Sendingskerk» kon konstitueer. In 1910 het die eerste Sinode van die Sendingskerk te Bloemfontein byeengekom. Alle besluite van die Sendingskerk is finaal tensy die Sinodale Sendingskom. van die Binneland enige besluite spesiaal sal reserveer vir die goedkeuring van die Sinode van die Moederkerk [2]). In 1921 was die getal binnelandse sendingsgemeentes 54,

---

[1]) Eerw. A. Dreyer, *Hist. Album van de Nederd. Geref. Kerk in Zuid-Afrika*, Kaapstad 1910, p. 74.

[2]) *Verslag van die Sinodale Binnelandse Sendingskom.*, O. V. S., 1912.

bestaande meesal uit Basoetoes; 20 word deur Sendelinge bearbei, die ander deur Evangeliste [1].

Ook in *Transvaal* was sowel die goewerment as die kerk oor die algemeen die sending goedgesind. Dit blyk o. a. uit die feit dat die Transvaalse Goewerment self sendelinge beroep het om by die Kaffer Kaptein Secheli te arbei [2]. En die emigrante het in 1853 self verklaar «dat zij volgaarne Zendelingen uit den schoot der Gereformeerde Kerk onder de inboorlingen zouden zien arbeiden» [3]. Dog die kerk was te swak en van te weinig leraars voorsien om self sendingswerk aan te vang. Hierby kom dat daar geen verenigde kragte was soos in die Kaap-Kolonie, maar drie Hollandse Kerke naas mekaar. Reeds in haar eerste Algemene Kerkvergadering van 1866 het die Nederd. Geref. Kerk in die S. A. Republiek al verklaar dat sy dit erken «als hare roeping, en als haar voorregt, te arbeiden aan de uitbreiding van het Koninkrijk Gods».

Dog vireers ag sy dit nodig haar «meer te moeten bepalen bij de ondersteuning van bestaande zendingen onder de Heidenen, vooral door de Zendings-Commissie der Nederd. Geref. Kerk in de Kaapkolonie, dan bij eigenen, zelfstandigen arbeid» [4]. Eers in 1884 egter kon die Nederd. Geref. Kerk in Transvaal haar eerste binnelandse sendeling, Eerw. T. Mare aanstel, deur middel van haar Alg. Sendingskommissie. In 1897 werd nog 'n sendeling te Pretoria beroep. Also het die binnel. sending hom langsamerhand uitgebrei in die

[1]) *Almanak*, 1921, p. 24.

[2]) *Elpis*, 1861, p. 85.

[3]) *De Geref. Kerkbode*, 1853, p. 185.

[4]) *Wetten en Bepalingen* 1866, Arts. 194, 196, aangehaal by Ds. C. Spoelstra, *Het Kerkelijk en Godsdienstig Leven der Boeren na den Grooten Trek*, Kampen 1915, p. 329.

verskillende gemeentes. Tot 1909 het die kerk alleen binne haar eie gebied gearbei. Op die Sinode van 1909 werd die toestand van die heidene in Angoniland aan die Vergadering voorgelê deur Ds. A. G. Murray. Beslote werd toe om Ds. Murray als buitelandse sendeling naar Mpatso te stuur, in Portugees Nyasaland. Reeds drie stasies werd gestig en 'n vierde sou nog gestig word [1]). Op die Sinode van 1909 het die kerk 'n stap verder gegaan. Die Kaapse Kerk het versoek om al haar buitelandse sending in Transvaal oor te neem, en dus te inkorporeer onder die binnel. sending van die Transvaalse Kerk. Hierdie versoek het die Sinod. Sendingskom. van Transvaal by die Sinode aanbeveel. Die Sinode het dan ook daartoe besluit en het die uitvoering daarvan aan die Sinod. Kommissie opgedra in oorleg met die Sinod. Sendingskommissie. In 1920 werd toe van die Kaapse Kerk oorgeneem twee stasies in die Soutpansberge, twee in die Pilaansberge en twee in die Waterberge.

In *Natal* is die Nederd. Geref. Kerk nie sterk nie, vandaar ook geen uitgebreide sending. Die Natalse Sinode van 1875 het eenparig besluit om saam met die Transvaalse Kerk 'n sendeling te beroep. Transvaal was gewillig, maar die saak wou tog nie vorder nie, daarom het die Sin. van 1882 besluit «dat het niet wenschelijk is voortaan met de Nederd. Geref. Kerk in Transvaal met betrekking tot de Zending mede te werken» [2]). Later het die Sinode 'n Sendingskommissie benoem, wat hulle weer in die verskillende gemeentes laat verteenwoordig het deur Plaaslike Sendingskommissies. Die sending dra in Natal dus meer 'n plaaslike karakter. Oral waar gemeentes is, bearbei hulle self die

---

[1]) *Almanak*, 1921, p. 25.

[2]) Dreyer, *Hist. Album*, p. 80.

naturelle wat onder hul bereik woon. Veel word ook op boereplase daar gedoen aan die sending, vele boere onderstеun nie slegs die arbeid maar arbei selfs persoonlik.

Volledigheidshalwe kan ons hier nog ewe melding maak van die Vroue- en Manne-Sendingsbond. Die *Vroue-Sendingsbond* werd in 1890 deur Mevr. Murray en Mej. Ferguson opgerig. Doel van die Bond is «de vrouwen, jonge dochters en kinderen van ons land op te wekken en samen te binden, om de uitbreiding van Gods Koninkrijk onder de heidenen, zoowel als onder verwaarloosden van ons volk, te bevorderen» [1]. Die Bond doen dus aan Evangelisasie onder verwaarloosde blanke, en stuur werksters uit vir die Buitelandse Sending. Die Bond het vir sy rekening geneem al die werk van die dames op die sendingsvelde, d. i. dit betaal die salarisse van die onderwyseresse, verpleegsters en huishoudsters. Verder werk dit onder die kindere deur kinderkranse op te rig. Dit het 'n eie opleidingsinstituut «Friedenheim» [2]. Te Wellington werd in 1908 die *Manne-Sendingsbond* gestig. Doel is: 1. Opwekking tot voorbidding vir en belangstelling in die sending. 2. Byeenbrenging van fondse en ondersteuning van behoeftige studente wat vir sendeling studeer. Elke lid moet jaarliks sy vaste bydrae gee. Jaarliks doen die Hoofbestuur verslag aan die Alg. Sendingskommissie [3].

## § 2. *Beginsels van hierdie Sending.*

Om die beginsels van hierdie sending te verstaan moet ons eers korteliks ingaan op die kerkinrigting of kerkreg

---

[1]) *Konstitutie*, Art. 2.

[2]) Sie Hofmeyer, *Zendingschetsen*, 1921, p. 18 v.v.
Ook *Verslag van de Jaarverg. van de Vrouwen Zendingbond*, 1919.

[3]) Sie *Handboekje in verband met de Mannen Zendingbond.*

van die Nederd. Geref. Kerk. Dis nie nodig om hier weer aan te toon hoe die *Kerkorde van Kommissaris De Mist* (1804), die *Algemene Reglement van 1825* en die *Kerkorde van 1843* die stempel dra van die *Algemene Reglement* van die Hervormde Kerk in Nederland. Dit is reeds gedaan [1]. Slegs op een opmerking van Prof. Royaards kan ons hier wys: «In al deze regelingen [2] zal men voorzeker de zorgvuldige opbouwing van het kerkbestuur op den grondslag van ons Nederlandsch Hervormd Kerkbestuur, gewijzigd naar de uiteenlopende behoeften der Kaapsche kerken, opmerken» [3]. Wel is later aan die Kerkwette heelwat verander en toegevoeg, maar deur 'n nuwe kerkorde is die oue op Hervormde lees geskoeide kerkorde nooit vervang nie. Die grondtrekke van die nuutste *Wetten en Bepalingen voor het Bestuur der Nederd. Geref. Kerk in Zuid-Afrika* [4] is oor die algemeen dan ook nog dieselfde. Eintlik is die bewering van Prof. Moorrees: «die vorm van ons Kerkbestuur is Presbiteriaal» [5] dan ook nie heeltemal korrek nie. Wel is dit presbiteriaal «omdat die amp van die ouderlinge of presbiters daarvan die onderskeidende kenmerk is», maar daarteenoor staan weer ander noodsaaklike kenmerke van die presbiteriale kerkreg wat in hierdie kerkorde gemis word. Hoeksteen van die presbiteriale kerkreg tog is die *plaaslike kerk*, waaruit weer volg dat daar alleen *lokale ampte* is, want die amp behoor tot die plaaslike kerk.

[1] Vgl. Kist en Royaards, *Nederlandsch Archief voor Kerkelijke Geschiedenis*, VIII, 278 v.v.

C. J. H. de Wet, *Die Kollegiale Kerkreg*, Amsterdam 1921, p. 88—101.

[2] Nl. van die Kaapse Kerk.

[3] a. w., p. 307, 319.

[4] Ediesie 1919.

[5] *Populair Wetenskaplike Leesboek*, Kaapstad 1919, Dl. II, 85.

'n Algemene amp deur meerdere kerke ingestel bestaan daar nie. Eindelik is dit kenmerkend van die presbiteriale kerkreg dat al die ecclesiae locales hulle verbind tot *meerdere vergaderinge*, geen hoëre besture [1]. Hierteenoor vind ons reeds van vroeg af in die Nederd. Geref. Kerk sprake van «éene Hervormde Kerk», reeds al op die Sinode van 1842 [2], en van «één kerkelijk *genootschap*» wat onderling verbonde met meer krag «de belangen der *gemeenten* kan behartigen» [3].

Die Bestuur van hierdie éene Kerk word uitgeoefen deur Kerkrade, Ringe en Sinodes [4]. Art. 11 van die *Wetten en Bepalingen* spreek van 'n «in opklimmende rang volgende Bestuur». Dus meerdere en mindere Besture, selfs *hoëre Besture*, immers «het hoogste Bestuur der Nederd. Geref. Kerk in Zuid-Afrika, omtrent kerkelijke zaken, berust bij de Synode» [5]. Dus nog dieselfde prinsiepes van 1843 [6].

In die *Wetten en Bepalingen* van 1874 vind ons selfs in Art. 59 die bewering dat by die Sinode berus «de hoogste wetgevende, regtsprekende en besturende magt». Later is dit wel weggelaat.

Hierdie selfde beginsels vind ons in die *Kerkwet* van die

---

1) Vgl. Kuyper, *Traktaat van de Reformatie der Kerken*, § 15.

Ook Biesterveld en Kuyper, *Kerkelijk Handboekje*, p. XV—XVII.

Vgl. ook Karl Rieker, *Grundsätze reformierter Kirchenverfassung*, Leipzig 1899, S. 80—88, waar hy spreek van die «Gemeindeprinzip».

2) Kist en Royaards, a. w. VIII, 296.

3) a. w. VIII, 320. Kursivering van ons.

Vgl. ook *Wetten en Bepalingen*, 1919, Art. 2; *De Geref. Kerkbode*, 1854, p. 174.

4) *Wetten en Bepalingen*, 1919, Art. 9.

5) a. w. Art. 76.

Ook Prof. Moorrees spreek nog van meerdere en mindere Besture, vgl. *Populair Wetenskaplike Leesboek*, II, 86.

6) Sie *De Geref. Kerkbode*, 1857, p. 44, 68, 394.

*Verenigde Kerk* in Transvaal[1]). Ook dieselfde beginsels kry ons by die *Nederd. Geref. Kerk in die O. V. S.* in haar *Wetten en Verordeningen*[2]). Ook die *Hervormde Kerk* in Transvaal besit hierdie beginsels in nog duideliker mate[3]). Die *Sinode* behandel dus as «hoogste Bestuur» die belange van die kerk in die algemeen en in die besonder dra dit sorg vir die openbare godsdiens en kerklike instellinge. Gedurende die tussentyd as dit nie vergader nie dan tree dit handelend op deur middel van die *Moderatuur*[4]) en die *Algemene Sinodale Kommissie*[5]). Onder die Sinodes staan die *Ringe* met hul eie *Ringskommissies*, wat fungeer «van den afloop der eene gewone Ringsvergadering tot den afloop der volgende»[6]). Hierdie Ringe tree op in plaas van die Prowinsiale en Klassikale Besture van die Nederl. Herv. Kerk[7]).

Dis te voorsien dat 'n sending wat van so'n kerkregte-

---

[1]) Sie Spoelstra, *Het Kerkelijk en Godsdienstig Leven der Boeren na den Grooten Trek*, p. 516.

[2]) Uitg. 1890, Arts. 3, 45, 46, 126 ens.

[3]) *Wetten en Bepalingen voor de Nederd. Herv. Kerk in Zuid-Afrika*, 1904, p. 5.

Dr. Engelbrecht erken voluit dat die Kollegiale stelsel van kerkregering die van die Herv. kerk is. Hul Kerkorde berus dus op die beginsels van 1816: «De Algemene Kerk vormt één ondeelbaar geheel, waarvan geen plaatselike gemeente zich kan afscheiden», en «men is in de eerste plaats lid van de Kerk en uit kracht daarvan lid van een biezondere gemeente». Selfs berus nog by die Alg. Kerkverg. «de hoogste wetgevende, regtsprekende en besturende macht».

Sie Dr. S. P. Engelbrecht, *Geschiedenis van de Nederd. Herv. Kerk in Zuid-Afrika*, Amst. en Pretoria 1920, I, 13, 108, 109.

[4]) *Wetten en Bepalingen* 1919, Art. 85.

[5]) Art. 89.

[6]) Art. 62.

[7]) Kist en Royaards a. w. VIII, 303.

like stelsel moet uitgaan, uitteraard nie van die plaaslike kerk kan uitgaan nie, maar van die kerk as één groot genootskap. Vandaar ons benaming van hierdie sending as «kerkgenootskaplike». As één groot genootskap drywe die kerk sending deur middel van haar «Besture» en Bestuurskommissies.

Dog by hierdie Sinodale en Rings sendingswerk kry ons tog ook nog 'n *lokale* sendingswerk, wat gedeeltelik deur die gemeentes verrig word [1]). Die lokale sendingswerk is meer beperk tot die binneland, en geskied meesal onder leiding van die plaaslike leraars. Die gemeente bestuur dan haar eie sendingsarbeid, vind die nodige gelde uit haar eie kollektes [2]), of word gedeeltelik ondersteun uit die Binnelandse Sendingskas [3]). So ook staan in die O. V. S. die sendingsgemeentes in die binneland onder die sorg van die leraar en kerkraad [4]).

Dog as algemene reël word die Sendingswerk van die Nederd. Geref. Kerk namens die Sinode behartig deur 'n *Algemene Sendingskommissie*, deur die Sinode benoem en bestaande uit 15 lede. «Zij zal bestaan uit 14 gewone leden, waarvan ten minste twee ,leeken' zullen zijn, en een permanente secretaris, leeraar onzer Kerk» ens. Hierdie Kommissie benoem uit sy lede die volgende *Sub-Kommissies* van minstens drie lede elk, aan wie die behartiging toevertrou word van die belange: *a*) van die *Binnelandse Sending*,

---

[1]) *Wetten en Bepalingen*, 1919, Art. 220.

[2]) Spoelstra, *Zijn de Boeren Vijanden der Zending*, p. 29.

*Almanak* 1921, p. 21.

[3]) Dreyer, *Hist. Album*, p. 21.

Vgl. ook *De Synode en de Zending*, Verslag van die Alg. Sendingskommissie op Sin. 1915, p. 5, 6.

[4]) *Bepalingen van de Nederd. Geref. Kerk, O. V. S.*, 1906, Art. 9.

*b*) van die *Buitelandse Sending Suid van die Sambesie*, *c*) van die Buitel. Sending in *Nyasaland*, *d*) van die Buitel. Sending in die *Soedan*. Eindelik kry ons nog 'n Finansiële Sub-Kommissie. Hierdie Sub-Kommissies is verantwoordelik aan die Algemene Sendingskommissie [1]). In vereniging met die Algemene Sendingskommissie is daar in elke Ring nog 'n *Rings Sendingskommissie* [2]).

Die *Alg. Sendingskom.* handel soveel moontlik in oorleg met die «Kerkbesture» en die Rings Sendingskom., is verantwoordelik aan die Sinode, en, as die Sinode nie vergader nie, aan die Sinodale Kommissie, en doen by elke Synode volledig rapport [3]).

Die *Rings Sendingskom.* behartig in die verskeie gemeentes onder hul ressort die belange van die sending, wek belangstelling op o. a. deur hulp-sendingsgenootskappe te help stig, rapporteer waar gemeentes behoefte het in sake die sending dit aan die Alg. Sendingskommissie, en doen verslag van hul werk aan die Ringsvergadering, wat op hul beurt weer deur die Skriba die verslae aan die Alg. Sendingskom. opstuur. Ten slotte bly die Rings Sendingskom. in korrespondensie met die Alg. Sendingskom., dog is verantwoordelik aan die Ring [4]).

Die permanente *Sendingssekretaris* is ex officio lid van al die verskillende Sub-Kommissies. Sy salaris word deur die Algemene Kommissie [5]) vasgestel [6]).

Wat die *Buitelandse Sending* betref is op die Sinode

---

[1]) *Wetten en Bep.* 1919, Art. 222.

[2]) Art. 227.

[3]) Art. 224.

[4]) Art. 228.

[5]) Waarskynlik Alg. Sendingskommissie.

[6]) Arts. 222c, 223.

van 1915 besluit dat daar slegs één *Sendingskas* sal wees vir die sending Noord en Suid van die Sambesie [1]). Dus één Sendingskas vir al die buitel. Sendingsbydrae. Tog werk ook hier weer verskeie gemeentes tamelik selfstandig deurdat hulle nie slegs hul bydrae in die kas stort, maar self instaan vir die salarisse van sendelinge. So word die salarisse van die meerderheid van die «geordende» sendelinge in Mashonaland en in Nyasaland deur partikuliere gemeentes en vereniginge gewaarborg [2]).

Dog as ons nou weer by die vraag van *beroeping, in die amp stelling* («ordening») en *uitsending* van die buitelandse en selfs binnelandse sendelinge kom, dan geskied dit nie deur die verskeie gemeentes sodat elkeen sy eie gesalarieerde sendeling self in die amp stel en uitsend. Nee, as iemand begeerte het om in die amp van sendeling gestel te word, dan moet hy eers aansoek doen by een van die Sendings-Sub-Kommissies. Hy moet o. a. bewys van roeping in 'n bepaalde werkkring hê deur een van die Sendings-Sub-Kommissies of deur 'n ander Kerk of Sendingsgenootskap. As dan so'n kommissie alles in orde vind, maak hulle die nodige skikkinge «tot de ordening, welke geschieden zal òf door de Commissie zelve òf door den Ring der Zendingkerk, waaronder de applikant sorteert, òf in het geval van Zendelingen in het Buitenland door Evangelie-dienaren door de Commissie daartoe verzocht» [3]). In 1874 was die bepaling selfs dat dit sal geskied òf deur die Ring waaronder die applikant sorteer òf deur die Sinode self [4]). Die Ring van die Moederkerk het dus

---

1) *De Synode en de Zending*, p. 57.

2) *Almanak*, 1921, p. 23.

3) *Wetten en Bepalingen*, 1919, Art. 243 c.

4) *Wetten en Bepalingen*, 1874, Art. 186 c.

die reg om self kandidate «te ordenen, wanneer zij zich buiten de grenzen begeven, ter voortplanting van het Evangelie onder de heidenen» [1]). Ook het die lede van die Buitelandsche Sendingskom. sendelinge «georden» [2]).

Ontstaan nou deur so 'n «geordende» sendeling gemeentes waarin die ampte ingestel is, dan kom die vraag hoe ons ons die verhouding moet voorstel van hierdie inlandse gemeentes met hul leraars en kerkrade teenoor die sendelinge of missionêre Dienare van die Moederkerk. Laat ons eers sien hoe hierdie vraagstuk wat die *Binnelandse Sending* betref opgelos word. Reeds het ons nagegaan hoe al die binnelandse sendingsgemeentes georganiseer werd tot één «Sendingskerk» met haar eie «Wette en Bepalinge» en 'n Grondwet, wat haar verhouding tot die Moederkerk reël. As één «Sendingskerk» oefen sy nou self tug uit oor haar lede, oor haar kerkraadslede deur middel van haar eie Ringe, dog haar leraars is alleen onderworpe aan die tug van die Moederkerk [3]). Verder bepaal die Grondwet dat die lede van die Binnelandse Sendings-Sub-Kommissie van die Moederkerk altyd reg van sitting en stemme sal hê in die meerdere vergaderinge van die «sendingskerk» en in die vergaderinge van haar Sinodale Kommissie [4]). Die «Sendingskerk» kan haar eie wette vermeerder of verander mits dit nie strydig is met enige van die voorsieninge van die Grondwet, dan is dit «nul en van geene kracht» [5]).

Wat die beroeping betref word die hulpbehoewende gemeentes seker teveel aan bande gelê, sodat daar nie veel

---

[1]) *Wetten en Bepalingen*, 1919, Art. 232.

[2]) Dreyer, *Hist. Album*, p. 65.

[3]) Art. 254.

[4]) Art. 255.

[5]) Art. 256.

tereg kom van die outonomie van die plaaslike kerke. So 'n gemeente wat van die hulp van die Moederkerk afhanklik is, het dan eintlik ook nie die reg om haar eie leraar te beroep nie, hy word aangestel deur die Binnelandse Sendingskommissie [1]). Die volgende bepalings dien om die jong gemeentes onder kontrole van die Moederkerk te hou: As die Sendingsgemeente minstens twee derdes van die salaris van haar leraar bydra, dan het sy die reg om haar leraar self te beroep. As die Moedergemeente egter die volle salaris van die Sendingsgemeente moet betaal dan «zal een Commissie, bestaande uit de Binnenlandsche Zending-Sub-Commissie en de Moderatuur der Zendingkerk, den Zendeling beroepen binnen één maand na het voorleggen van een nominatielijst van minstens drie namen door den Kerkeraad van de Moedergemeente» [2]). Maar, waar die Moedergemeente tenminste een-derde bydra, sal sy die reg hê om 'n nominasielys van minstens drie name te vorm, waaruit die gekombineerde [3]) Kerkraad van die Sendingsgemeente dan 'n leraar beroep, mits die Sendingsgemeente ook een-derde bydra, anders sal die verkiesing geskied deur die Binnelandse Sendings-Sub-Kommissie en die Moderatuur van die «Sendingskerk» [4]).

As ons nou tot die *Buitelandse Sending* kom, dan sien ons dat ook hier soveel moontlik die pas gestigte gemeente geplaas word onder kontrole van die Moederkerk. Eers werd

---

[1]) *De Zendingsbode*, 10 Dec. 1915.

[2]) Art. 259.

[3]) 'n *Gekombineerde* Kerkraad bestaan uit die Kerkraadslede en die oukerkraadslede, Art. 18, (3), (4).

[4]) Art. 259, ook *Grondwet*, Art. 11.

Sie ook *Wetten en Bepalingen voor het Bestuur van de Nederd. Ger. Zendingkerk*, 1917, Art. 138.

daarnaar gestrewe om meer samewerking op die sendingsvelde te kry met die Sendingskommissie van die Moederkerk [1]). Om meer samewerking dus op die verskeie stasies te kry werd besluit om 'n *Sendingsraad* vir die stasies aan te stel. Die Besluite van die verskeie Sendingsrade is onderworpe aan die goedkeuring of veto van die Algemene Sendingskommissie [2]). So 'n Sendingsraad bestaan uit alle «geordende arbeiders», geneeshere, «leeken», wat twee volle dienstermyne in die sendingsveld gewees het, ens. Die vaste *Voorsitter* van die Sendingsraad word deur die Sendingskommissie aangestel. Hy is *ex officio* Voorsitter van die Sendingsraad en Raadskommissie, en verteenwoordig die sending in haar verhouding tot die Regering en tot ander Sendingsgenootskappe [3]). Hy besoek die verskillende sendingsstasies en gee jaarliks verslag aan die Alg. Sendingskom. Die *pligte* van die Sendingsraad is: alle «werkers en werksters» te plaas, te verplaas en te bestuur, ag te slaan op die werk en gedrag van alle «arbeiders en arbeidsters», en waar dit onbevredigend is, dit aan die Alg. Sendingskom. te rapporteer; verder, om 'n jaarlikse verslag van elke stasie te stuur aan die Alg. Sendingssekretaris, die uitgawe van die sending te reël, en vir die ontwikkeling en organisasie van die Inboorlingkerke te sorg [3]).

Dan is daar nog 'n *Raadskommissie*, wat uit minstens drie lede bestaan, wat die reg het om in spoedeisende sake te handel, dog verantwoordelik is aan die Sendingsraad [4]).

Ook in die Vrystaat en Transvaal gaan die sending oor

---

[1]) *De Synode en de Zending*, p. 15.

[2]) *Reglement voor de Buitenlandsche Zending der N. G. Kerk*, Art. 4.

[3]) a. w. Art. 5.

[4]) a. w. Art. 6.

die algemeen van dieselfde beginsels uit. Die *Reglement* vir die Sending wat op die Sinode van 1874 in die *Vrystaat* aangeneem is, is van dieselfde beginsel, nl. 'n Alg. Sendingskom. wat die sendelinge aanstel. Die Binnelandse Sending laat ook hier ruime veld aan die kerkrade om self hul sendingsplig te volbreng. Die Binnelandse Sendelinge staan dan ook onmiddelik onder toesig van die Kerkrade waar hulle arbei. Die Kerkrade sorg in oorleg met die Sinodale Sendingskom. vir die belange van die sending in hul gemeentes. Maar tog tree die Sinodale of Alg. Sendingskom. tamelik selfstandig op, egter in oorleg met die Kerkrade, waar dit 'n sending in 'n gemeente wil aanvang deur 'n «geordende» sendeling. Buitelandse Sendelinge egter staan onder onmiddelike toesig van die Sin. Sendingskom., en word deur een van die Ringe in die amp gestel [1]).

Ook in *Transvaal* het die *Verenigde Kerk* haar Sin. Sendingskom. «De Synodale Zending-Commissie regelt en bestuurt met behulp van de Rings Zending-Commissiën alle zaken betreffende het Zendingswerk, voorzoover die niet door de Synode aan anderen zijn toevertrouwd» [2]). Dit belê om die drie jaar 'n *Algemene Sendingskonferensie*, wat bestaan uit die lede van die Sin. Sendingskom., uit één afgevaardigde uit elke Rings Sendingskom., uit die verskillende sendelinge in diens van die Kerk, en eindelik uit één afgevaardigde uit elke plaaslike Sendingskommissie. Hierdie Konferensie behandel sake «rakende de Zending der Kerk» [3]). Verder word bepaal dat «de

---

[1]) *Reglement O. V. S.*, 1874.
*Wetten en Verordeningen O. V. S.*, 1890, p. 82—86.

[2]) *Kerkwet van de Verenigde Kerk in Transvaal*, Art. 153.

[3]) Art. 153, (4), (5).

ordening van Zendelingen geschiedt door of namens de Synodale Zending-Commissie» [1]).

§ 3. *Kritiek.*

Die eerste vraag hier is: watter *kerklike orgaan* moet optree om die sendingsbevel uit te voer? Die antwoord hierop hang af van die stelsel van kerkregering wat 'n kerk aanhang. In die Roomse Kerk word die reg van uitsending toegeken aan die *Pous*, by die voorstanders van die Kollegiale stelsel aan die *hoogste kerkbestuur* [2]), en by die voorstanders van die Presbiteriale stelsel aan die *plaaslike kerk.* Dat die kerkreg van die Nederd. Geref. Kerk meer pas op die kollegiale stelsel van kerkregering het ons reeds nagegaan [3]). In die *Wetten en Bepalingen* tog is sprake van *één groot Kerk* wat deur haar *Besture* die belange van die verskeie *gemeentes* behartig. So'n groot massale kerk of genootskap met verskillende afdelinge of gemeentes, wat deur laëre en hoëre Bestuurskolleges bestuur word, ken ons Presbiteriale Kerkreg nie [4]), maar alleen plaaslike kerke wat hulself selfstandig bestuur. Die plaaslike kerk tog is die primêre openbaring van die gemeente van Jesus Christus [5]), daarom is die selfstandigheid van die plaaslike kerke dan ook een van die grondsuile van die Geref. Kerkreg. Selfstandige plaaslike kerke dus wat vrywillig 'n

---

[1]) *Kerkwet van de Verenigde Kerk in Transvaal*, Art. 168, (1).
Sie Spoelstra, *Het Kerkelijk en Godsdienstig Leven*, ens. p. 523 v.v.

[2]) *De Macedoniër*, 1912, p. 7.

[3]) Sie terug p. 111, 112.

[4]) Dr. H. H. Kuyper in *De Heraut*, 18 Febr. 1923.
Ds. D. Pol, *Midden-Java ten Zuiden*, Utrecht 1922, p. 209.

[5]) Kuyper, *Traktaat van de Reformatie der Kerken*, Volksuitg. 1884, p. 34.

kerkverband aangaan [1]). Die gemeente alleen is besitster van die kerklike mag en oefen dit deur die kerkraad uit. Daarom wortel Kalvyn se kerkinrigting dan ook in die gemeentelede self. Elke gemeente is 'n «Kerke Christi» en ontvang haar mag en gesag alleen van Christus self. Die plaaslike kerk met haar kerkraad is dus die enige besturende mag in die kerk, Klassikale of Prowinsiale (of Rings-) of Sinodale Kerkbesture ken die Geref. Kerkreg nie. Volgens Geref. beskouing staan daar geen hoër besture bo die kerkraad [2]). Ons het dus geen reg om van die Sinode as «hoogste Bestuur» te spreek, en van «het in opklimmende rang volgend Bestuur» [3]), dit is kollegiaal [4]). Hier is die plek nie vir die uiteensetting van die Geref. beginsels van kerkreg, alleen soveel moet ons hier bewys dat die s.g. Sinodale Besture geen mag het om sending te drywe. Die Sinode tog is geen Bestuurskollege, dis alleen 'n samekoms van gedeputeerdes, dus 'n *representatiewe* kollege [5]). Vandaar dat die afgevaardigdes nie suo jure sitting neem, maar 'n lasbrief meebreng. Die Sinodes het also 'n potestas non originalis sed derivata et delegata, die potestas originalis skuil in die gemeente [6]). Die Sinodes is daar alleen *ad bene esse*, met 'n potestas limitata, wat weer non magistralis

---

[1]) Sie hieroor verder die *Inleiding*.

[2]) Joh. Jansen, *Korte Verklaring van de Kerkenordening*, Kampen, 1923, p. 140.

[3]) *Wetten en Bepalingen*, Arts. 11, 76.

[4]) Dr. G. J. Vos, *De Tegenwoordige Inrichting der Vaderlandsche Kerk*, Dordrecht 1884, p. 181.

[5]) Sie Bavinck, *Dogmatiek* [3], IV, 475, 476.

[6]) Voetius, *Politica Ecclesiastica*, t. IV, 122.

Vir 'n goeie begrip van die Sinodale mag lees mens die hele perikoop t. IV, 117—137.

sed ministerialis is. Bo die gemeentes kan die Sinodes dus nie staan nie, hulle is «het geheel der gemeenten» en het assodanig geen mag afgeskeie van die mag van die gemeentes, want hulle ontvang hul mag van die gemeentes. Die gemeentes breng hul gesamelike mag en gesag saam op die Sinodes en oefen dit gemeenskaplik uit. Also mag geen Sinode hom 'n mag aanmatig heterogeen aan die van die gemeentes [1]). Dit is dus onwaar dat die kerke deur hul afgevaardigdes hul mag aan die Sinode oordra, want hierdie potestas is inherent aan die plaaslike kerk. Die Sinode is geen kerk, mag dus geen tug uitoefen; dis immers geen hoëre Bestuur maar slegs 'n meerdere vergadering. Sinodes en Ringe het geen mag om te doen wat taak van die plaaslike kerk is. Nòg 'n Klassis, nòg 'n Prowinsiale, nòg 'n Generale Sinode kan dus die sendingswerk van die plaaslike kerk oorneem [2]), want hierdie vergaderinge bestaan slegs solang as hulle byeen is [3]).

Die Sinodes en Ringe gaan dus hul bevoegdheid seker te buite as hulle hul die reg aanmatig om self sendelinge *te beroep*, *in die amp te set*, en *uit te stuur*. Die sending behoor assodanig tog nie by die meerdere vergaderinge nie, d. i. aan die kerke in die gemeen. Die sendeling beklee geen algemene amp, algemene ampte ken ons geref. kerkreg nie, wel ampte «waarvan de bediening over de grenzen der gemeente schuift» [4]). Daarom kan 'n sendeling ook nie beroep en uitgestuur word deur

---

[1]) Bavinck, *Kennis en Leven*, Kampen 1922, p. 75: Opstel oor *Synodale Kerkinrichting*.

[2]) Die Konvent te Jerusalem het alleen 'n algemene voorskrif gegee hoe by die sending te handel, dit het self geen sending gedrywe.

[3]) *De Macedoniër*, 1912, p. 7.

[4]) *Acta*, Sin. 1896, p. 30.

'n meerdere vergadering of kommissie. Art. 30 van ons Dordse Kerkorde sê uitdruklik dat mens in die meerdere vergaderinge nie sal behandel «dan 't gene dat in de mindere niet heeft kunnen afgehandeld worden, of dat tot de kerken der meerdere vergadering in 't gemeen behoort».

'n Meerdere vergadering en selfs 'n Kommissie doop immers nie, bedien geen Avondmaal, dit geskied alleen deur die plaaslike kerk. En aangesien alle sending nou tot die Doop lei, so moet die missionêre Dienaar ook in die amp gestel word om die Doop te kan bedien; maar hoe kan 'n Ring of Sinode dit nou doen? En tog gee Arts. 232, 243 van die *Wetten en Bepalingen* hiertoe reg. Die Ring immers het self reg om te «orden», ook die Sendingskommissie en selfs «Evangelie-dienaren door de Commissie daartoe verzocht». So ook in die O. V. S. en Transvaal [1]). Die Sinodes of Ringe of Sendingskommissies doop self nie, en tog het hulle die bevoegdheid om aan ander die reg te gee om te doop. Ampsdraers in die geref. kerke tog is alleen ampsdraers van die plaaslike kerk en moet alleen in die gemeente die kerklike mag uitoefen, maar buite die gemeente het hulle nie die minste mag nie. Die mag van 'n Sinode of Ring lê dus nie in die ampsdraers wat daar vergader nie, maar alleen daarin dat hulle deur die kerke afgevaardig word, en met mag bekleed word om uit naam van hul kerke besluite te neem [2]). Daarom gaan dit nie op nie om te beweer dat, wat elke plaaslike kerk kan doen, kan ook die Sinodes en Classes of Ringe doen. So werd selfs nog op die Sinode van die Nederl. Geref. Kerke van Groningen 1899 geredeneer dat die beroeping van 'n Dienaar des

---

[1]) Sie terug p. 120.

[2]) Dr. H. H. Kuyper in *De Heraut*, 25 Maart '23.

Woords ook deur 'n Klassis kan geskied [1]). Dis immers nie die *kerke* self wat byeen is nie, maar slegs *afgevaardigdes* van die kerke, en hierdie afgevaardigdes kan nooit dieselfde mag uitoefen as die kerke self [2]). Die Klassis of Ring mag leiding gee by 'n verkiesing, maar roeping tot die amp moet van die plaaslike kerk uitgaan. Reg om in die amp te set het alleen die plaaslike kerk. Selfs «Evangelie-dienaren door de Commissie daartoe verzocht» het geen reg om 'n missionêre Dienaar in die amp te set. Vanwaar kry sulke predikante los van hul gemeentes die mag? 'n Predikant is geen Roomse priester wat 'n mag in hom het wat *ex opere operato* werk [3]). Daarom noem Dr. Kuyper in sy artiekels oor die «Practicisme» dit dan ook 'n «absurde praktijk» [4]). Los van hul gemeentes kan die ampsdraers niks doen, daarom sê Voetius dan ook: «Deputati ministros in ministerio non confirmant; nedum ut in electionibus eorum partem aliquam habeant» [5]). Hierteen mag wel aangevoer word dat in die dae van die O. I. K. tog 'n Klassis uitgestuur het, maar dan antwoord ons met die rapport van Middelburg 1896 daarop: «Indien een Classis of Synode bij verzuim van de plaatselijke kerk uitzendt, dan kan zij niets anders zenden dan een Dienaar eener plaatselijke kerk met hare bewilliging. Zulk een dienaar blijft dan in het ambt zijner plaatselijke kerk, maar wordt *salvo honore*, hetzij tijdelijk hetzij levenslang, van de waarneming van den dienst in die

---

[1]) *Acta*, p. 38.

[2]) Dr. H. H. K. in *De Heraut*, 25 Maart '23.

[3]) Kuyper, *Traktaat*, p. 81.

[4]) Aangehaal in *De Zendingszaak*, Open brief aan Dr. A. Kuyper, Amst. 1900, deur H. Dijkstra.

[5]) *Pol. Eccl.*, t. I, 111.

kerk ontslagen» [1]). Geen willekeur mag daar wees by die beroeping, in-diens-stelling en uitsending, want dit geld hier die dierbaarste van die kerk, nl. die amp in eere en die sakramente heilig te hou. Daarom moet elke plaaslike kerk haar dan ook hou aan die naar eis van die kerkverband geldende bepalinge, en mag nie naar eie willekeur handel nie.

Hieruit volg ook dat geen Sinode of Ring toesig kan hou op 'n missionêre Dienaar, 'n kerkraad kan dit alleen doen, want 'n Sinode of Ring is geen blywende liggaam [2]). Tog kry ons in art. 367 die bepaling dat «Zendelingen, die buiten de grenzen wonen, onder het opzicht van de Zending-Commissie staan, en onder de tucht van den naasten Ring". Ook art. 321 wil dat «kerkelijk opzicht en tucht uitgeoefend wordt door Kerkeraden, Ringen en Synode», en art. 254 bepaal nader dat Ringe tug uitoefen oor kerkrade, maar dat leraars onderworpe is aan die tug van die Moederkerk alleen.

Sinodes en ander meerdere vergaderinge het dus geen mag en bevoegheid om die taak van die sending op hulle te neem. En om nou die toevlug te neem tot *Kommissies* wat tussen die meerdere vergaderinge kan optree, vererger nog meer die saak. Vir sulke kommissies moet daar nog eers 'n kerkregtelike posiesie gemaak word, en wat meer is, die hele kommissie-sisteem lei tot sentralisasie in die sendingswerk. Hierdie sentralisasie het sy voorstanders gehad o. a. in Ds. Feringa selfs nog op die Sinode van die Nederlandse Geref. Kerke van 1896 te Middelburg [3]). Die mag en aksie tot sending moet deur die gesamelike kerke

---

[1]) *Acta*, p. 69.

[2]) Dr. H. H. K. in *De Heraut*, 27 Mei '23.

[3]) Vgl. sy brosjure *De Plaats der Zending*, p. 66.

op 'n kollege van 5 deputate oorgedra word, wat dan feitelik in naam en in plaas van die kerke sending drywe [1]. Het die Sinode nou die reg om so 'n kollege of kommissie aan te stel met seker mandaat om handelend op te tree? Het die Sinodale en Ringskommissies reg van bestaan, om nie van die Moderatuur te praat nie? Die Geref. Kerke was steeds daarteen gekant — daarom het desentralisasie dan ook te Middelburg die oorwinning behaal — dat tussen twee vergaderinge in, Sinodale of Klassikale, 'n kommissie van persone die bestuur sou uitoefen. Teen elke Sinodale Kommissie, want dit ontaard meesal in 'n opperste Bestuur [2].

Die Moderatuur moes Prof. Moorrees self erken, het geen reg van bestaan in geref. kerke [3]. Met die Sinodale en Ringskommissies is dit dieselfde geval. Hulle lei tot sentralisasie.

So 'n «centralistisch-kollegiaal systeem» is heeltemal in stryd met ons geref. beginsels van kerkreg; dit het sy oorsprong op sendingsgebied veral in Engeland en Amerika, lande waar die geref. kerkreg nooit in swang was. Die sendingsbeweging tog het veral in Denemarken, Engeland en Amerika opgekom met 'n revivalistiese karakter, wat maar weinig kerklik was. Die meeste Engelse en Amerikaanse kerke wat hulle by die beweging aangesluit het, was sentralisties-kollegiaal in kerkinrigting, «gevolg waarvan was dat de algemeene zendingsactie bijna allerwege ditzelfde centraliseerende karakter aannam, en dat het nog nergens

---

[1]) Dit is die interpretasie van Dr. A. Kuyper.
Sie *Acta*, Sin. 1896, p. 28, 29.

[2]) 'n Beroep op Skotland gaan nie op nie. Daar was 'n kommissie van 40 predikante en 60 ouderlinge, dus eintlik al 'n Sinode, en geen kommissie.

[3]) *Populair Wetenskaplike Leesboek*, II, 91.

ook maar tot de poging is gekomen, om zelfstandig uit onze Gereformeerde beginselen èn de methode der kerstening èn de methode voor de zendingsactie af te leiden» [1]. Dit kom veral duidelik uit by die sending van die *Wesleyan Methodist Missionary Society*, wat 'n kerkgenootskaplike sending is met *Committees*. Omdat hier nogal ooreenkoms is wil ons korteliks hierop nader ingaan. Eers kry ons die General Committee, wat jaarliks deur die Conference aangestel word vir die «general management of the Missions». Dan kom die verskillende Sectional Committees, nie minder as 8. Dan nog 'n Circuit Foreign Missionary Committee, en 'n Home Mission Committee, wat «ministers and Lay-Agents for general evangelistic work» gebruik [2]. Ook 'n General Superintendent, Circuit Superintendents ens. Eindelik nog 'n Missionary Council wat bestaan uit die General Committee en 200 lede deur die Conference gekies [3]. So ongeveer, maar tog enigsins verskillend is die sending van die *Reformed Church* in N. Amerika. Die Sinode benoem jaarliks *The Board* vir Buitelandse Sending, bestaande uit 7 lede. Daarnaas staan 'n kommissie van uitvoering. Verder is daar 'n kollege van 5 predikante en 5 nie-predikante wat die sending in Arabië beheers. Dan nog 4 sekretarisse deur die Sinode benoem vir die 4 sendingsterreine [4].

Selfs die Christelik Geref. Kerk was nie heeltemal vry van hierdie sentralisasie nie [5].

---

1) Dr. Kuyper op Sin. 1896, *Acta*, p. 33.

2) Al te same kry ons nie minder as 101 Committees in die hele Connexion.

3) Sie John. S. Simon D. D., *A Summary of Methodist Law and Discipline*, London 1915, p. 180, 187, 388, 397, 404, 405, 420, 425 ens.

4) Sie *De Reformatie*, 7 Jan. 1921.

5) Sie hfst. IV, § 2.

Wat is nou die kerkregtelike posiesie van al hierdie kommissies? Sulke kommissies het geen mag om selfstandig te handel, hulle is nooit *gevolmagtig* maar alleen *lashebbende*. Word daarenteen tog aan 'n kommissie 'n algemene mandaat gegee sodat dit self kan beslis en handel naar goedvinde, dan skep mens 'n *afsonderlike kollege* in die kerk, waaraan dan die mag van die kerke oorgedra word [1]. Arts. 224 en 228 van die *Wetten en Bepalingen* van die Nederd. Geref. Kerk gee dan ook teveel selfstandige mag aan die Algemene en Rings Sendingskommissies. Ons moet hier goed onderskeie die kerkregtelike posiesie wat kerklike deputate het. Die Geref. Kerke met hul desentralisasie op sendingsgebied het geen kommissies maar wel deputate. Hul posiesie verskil egter heelwat van die Sendingskommissies. Art. 49 van ons Dordse Kerkorde bepaal hul posiesie. Hulle is nie 'n soort van «interreges» soos Grotius hulle noem, maar «afgevaardigden van eene kerkelijke vergadering tot het verrichten van hetgeen, waartoe zij door die vergadering zijn afgevaardigd» [2]. Hulle het dus geen bevoegdheid uit hulself, geen mag wat die Sinode self nie het nie. Gevolgelik ook geen mag om sending te drywe, want dis nie die werk van 'n Sinode nie, maar van die plaaslike kerk alleen. Alleen insover sake van algemeen belang behandel word, kan die Sinode aan deputate 'n opdrag gee. Hul bevoegdheid mag nie verder gaan as die uitvoering van die besluite van die Sinode. Hulle het hul bepaalde las, daarom behoor «niemand op syn eygen hant yet nieuws te doen» [3]. Sonder las van die

---

[1]) Dr. Kuyper, *Acta*, Sin. 1896, p. 29.

[2]) H. C. Rutgers, *Kerkelijke Deputaten*, Akad. Proefskrif, p. 185.

[3]) a. w., p. 213.

Sinode mag deputate dus nie handel nie, hulle mag hulle ook nie inlaat met sake waaroor hulle van die Sinode geen opdrag gekry het. Voetius veroordeel dan ook die status van die Algemene en Rings Sendingskommissie as hy nader die posiesie van die kerklike deputate bepaal, nl. dat «deputatorum illorum Collegium, non esse distinctum et perpetuum Collegium Ecclesiasticum ordinaria potestate Ecclesiastica, sive regiminis sive jurisdictionis, instructum» [1]).

Deputate het geen kerklike mag oor die Classes of plaaslike kerke of kerkrade, ja selfs nie oor één enkele predikant, ouderling of gemeentelid, tensy hulle deur 'n uitdruklike opdrag van die Sinode 'n mandaat het om in een of ander geval ondersoek in te stel. Sodanige mag word alleen in die uiterste geval van noodsaaklikheid gegee, as 'n saak nie gedurende die Sinode kan afgedoen word nie. Hierdie opdrag gee hulle geen mag oor ander kerke of persone of kerklike sake [2]), dan sou hulle 'n aparte kollege word, en ons kerkorde ken geen kerklike vergadering of kollege «cum Potestate Ecclesiastica (stata scil. et ordinaria) praeter consistorium, classem, synodum provincialem, synodum nationalem» [3]). As ons nou hierteenoor die *Wetten en Bepalingen* van die Nederd. Geref. Kerk en van die Verenigde Kerk in Transvaal stel, dan word dit duidelik in hoever hul Sendingskommissies nog deputate is. Immers «de Synodale Zending Commissie regelt en bestuurt met behulp van de Rings Zending Commissiën alle zaken be-

---

1) *Pol. Eccl.*, t. I, 111.

2) Voetius, t. a. p.

3) Voetius a. w., t. IV, 145.

treffende het zendingswerk, voorzoover die niet door de Synode aan anderen zijn toevertrouwd» [1]).

Hier doen deputate as 'n afsonderlike kollege tamelik selfstandige sendingswerk. Dus 'n soort deputate- of kommissiesending.

Dat deputate in hierdie sending teveel ingryp in die regte en bevoegdhede van die plaaslike kerke sal nog verder blyk as ons nagaan die verhouding van die inlandse geinstitueerde gemeentes tot die moederkerk. Dis 'n moeilike vraagstuk en die oplossing daarvan, wat betref die Binnenlandse Sending, deur middel van die *Grondwet* van die Nederd. Geref. Kerk is seker nie in alle opsigte in ooreenstemming met die geref. kerkreg. Tereg is ingesien dat daar 'n band moet bly tussen die sendende kerk en die sendingskerk, maar hierdie band werd deur die moederkerk hier so strak aangehaal dat daar weer nie veel tereg kom van die outonomie van sulke geïnstitueerde gemeentes op die sendingsveld. Die taak van die sending tog is 'n dienende taak, van oorheersing mag daar natuurlik geen sprake wees, en dit sou ons hier die moederkerk ook nie ten laste wil lê nie, alleen maar in haar voorsigtigheid om die sendingskerke te bewaar om te vroeg die vrye teuel in hande te neem het die Nederd. Geref. Kerk die vryheid en selfstandigheid van menige geïnstitueerde kerk op die sendingsveld aan bande gelê. Die moederkerk mag haar nooit enige outoriteit aanmatig oor die deur haar geïnstitueerde gemeentes, sulke gemeentes is immers gekoördineer, nie gesubordineer aan die moederkerk [2]).

---

[1]) *Kerkwet van de Verenigde Kerk in Transvaal*, Art. 153.

Vgl. ook *Wetten en Bepalingen* van die Kaapse Kerk, Art. 222, alwaar die Alg. Sendingskom. «al het zendingswerk onzer Kerk zal behartigen».

[2]) *Acta*, Sin. 1896, p. 74.

Hier kan geen sprake wees van matriargaat, soos Rome wil. Die leerbepalende, wetgewende en regsprekende mag is onvervreemdbaar aan elke geïnstitueerde kerk. Geen kerk mag dus oor 'n ander heers [1]). Sodra die ampte ingestel is, word so 'n kerk losgemaak [2]) van die moederkerk en het haar eie selfstandigheid. Dan is sy ook geen *sendingskerk* meer, maar outonoom [3]). Sy beroep dan haar eie leraar. Om egter volkome selfstandig te kan wees, moet so'n kerk selfonderhoudend, selfbesturend en selfuitbreidend wees. Die moeilikheid lê in die eerste, sovele gemeentes is nie selfonderhoudend nie. Daar bly dus nog in finansiële band tussen hulle en die moederkerk bestaan [4]). Hierdie finansiële band breng egter nog nie mee dat sulke gemeentes beroof mag word van hul selfstandigheid en vryheid om te beroep [5]), soos b.v. die bepaling in art. 259 [6]). Vanwaar kry die Binnelandse Sendingskommissie en die Moderatuur van die Sendingskerk die reg om 'n sendeling vir 'n gemeente te beroep? Ons gee toe dat in sulke gevalle van onbekwaamheid tot selfonderhoud die moederkerk eenige seggenskap mag hê, maar sy kan dan tog nie doen nie wat «des Kerkeraads» is.

---

[1]) *Dordse Kerkorde*, Art. 84.

[2]) Die Weekblad *De Christen* van 19 Maart 1880 spreek van 'n «ingelijfd worden» van sulke kerke by die moederkerk.

[3]) Die naam «Zending-Kerk» vir die geïnstitueerde binnelandse sendingsgemeentes van die Nederd. Geref. Kerk is dus nie heeltemal korrek nie. Miskien is dit beter te spreek van *Nederd. Geref. Inboorling Kerke.*

[4]) Ds. Bakker in *De Macedoniër*, 1913, p. 195.

[5]) Dr. H. H. K. in *De Heraut*, 29 April '23.

[6]) Sie terug p. 118.

Dis uiters moeilik die «goedreg» van die bepalinge in hierdie Art. 259 te begryp.

Nou kom die vraag: hoe kan die moederkerk dan kontrole uitoefen op die selfstandig geïnstitueerde kerke? Die bepalinge van die *Grondwet* [1]) laat ook weer hier die moederkerk teveel ingryp in die regte van die geïnstitueerde kerke. Die Grondwet tog bepaal dat die lede van die Binnelandse Sendings-Sub-Kommissie van die moederkerk «ten allen tijde recht van zitting en stemmen» sal hê in die meerdere vergaderinge van die «Sendingskerk» en van haar Sinodale Kommissie. Ook mag die «Sendingskerk» geen besluite neem wat indruis teen die voorsieninge van die Grondwet [2]). Verder is leraars van die «Sendingskerk» onderworpe alleen aan die tug van die moederkerk [3]).

Hier gee die Moederkerk nie slegs steun en raad aan die geïnstitueerde kerke op die sendingsveld, maar regeer feitelik mee met hulle. Wat die Moederkerk hier wel kan doen, is om haar missionêre Dienare te instrueer om as visitatore in die deur hul bemiddeling geïnstitueerde gemeentes op te tree. Tree sulke geïnstitueerde gemeentes nou vrywillig in 'n kerkverband, dan kan die missionêre Dienare van die sendende kerke op die Sinodale en Klassikale Vergaderinge slegs as adviserende lede verskyn. Word 'n missionêre Dienaar self deur een van die geïnstitueerde kerke beroep, en hy neem so 'n beroep aan, dan moet hy hom natuurlik losmaak van sy sendende kerk; vanself het hy dan ook reg van keurstem op die Sinodale en Klassikale Vergaderinge op die sendingsveld.

Ook die werk op die *Buitelandse Sendingsveld* moet verskil van die geref. metode, omdat die sendelinge op die

---

[1]) Art. 7 en *Wetten en Bep.* Art. 256.

[2]) *Wetten en Bep.* Art. 256.

[3]) a. w. Art. 254.

buitelandse sendingsvelde van die Nederd. Geref. Kerk nie optree as leraars van plaaslike sendende kerke nie. *Sendingsrade* is ingestel om betere samewerking te verkry, die besluite waarvan onderworpe is aan die goedkeuring van die Alg. Sendingskommissie [1]. Die Sendingsraad plaas, verplaas en bestuur alle «werkers en werksters», d. i. «geordende en ongeordende» sendelinge, onderwysers, «leeken-arbeiders» ens. [2]. Teen so 'n Raad as adviserende liggaam is daar geen beswaar, maar dit mag nie optree in die plek van die sendende kerke nie deur self sendelinge te plaas, te verplaas en te bestuur. En al geskied dit dan onder goedkeuring van die Alg. Sendingskom. so gee die kerke aan hierdie Kommissie weer teveel selfstandige reg om te handel in die plek van die kerke self.

Uit dit alles blyk weer dat waar feitelik alles deur 'n Sin. Sendingskom. verrig word, die kerke noodwendig daarbuite moet bly. Die kerke moet dus in 'n al te grote staat van afhankelikheid van die Sendingskommissies verkeer [3]. Gevolg is dan ook altyd dat daar geen lewende belangstelling is, dat telkens opwekkings moet gehou word om also die gemeentes te laat meelewe [4]. Die kerke moet self weer die verantwoordelikheid vir die sendingswerk op hulle neem, en moet die sending also losmaak uit en oorneem van die Sendingskommissies en dit in hul eie hande neem. Die groot fout van 'n «sentralisties-kollegiale» metode van sendingdrywe is dan ook dat daar te veel kommissies is, vir elke moontlike funksie moet daar naderhand 'n kommissie

---

[1]) Sie terug p. 119.

[2]) *Reglement voor de Buitenlandse Zending*, Arts. 5 en 7.

[3]) *Deputaten-Rapport*, 1896, p. 91.

[4]) Vgl. die woorde van Prof. Hofmeyer aangehaal op p. 103.

kom, en sulke kommissies het geen kerkregtelike status [1].

Geen wonder dat vroeër die toevlug al geneem werd tot superintendente en sendingsinspekteurs, soos ons dit in die Berlynse Sendingsgenootskap en in die Wesleyaanse Metodistiese sending nog aantref.

---

[1]) Vgl. die leërmag van kommissies in die Wesleyaans Metodistiese Kerk.

## HOOFSTUK IV.

### Kerklike Sending.

§ 1. *Die Geref. Kerke in Suid-Afrika en die Sending.*

Na die afbrekende kritiek in die voorgaande, moet ons nou nagaan *hoe* die kerk volgens die Presbiteriale Kerkreg die sending moet drywe, en eindelik watter *taak en metode* so 'n kerklike sending spesiaal in Suid-Afrika het. Dog voor ons hiertoe kom, moet ons in hierdie paragraaf nog eers wys op die houding wat die Geref. Kerke in Suid-Afrika teenoor die sending ingeneem het, en op die beginsels waarvan hulle uitgaan.

Die Geref. Kerke was assodanig nooit vyandig teenoor die sending, maar het reeds vanaf hul eerste Sinodes erns daarmee gemaak. Die stigter van die Geref. Kerke in Suid-Afrika, Ds. D. Postma, was deurdronge van die erns van die sending, en het telkens op die Alg. en Sin. Vergaderings die sending ter sprake gebreng [1]). Reeds op die Alg. Verg. van Transvaal in 1863 het die sending al ter sprake gekom. Daar werd reeds die kerke op hul roeping gewys. «De Vergadering erkent met algemeene stemmen dat dit werk (nl. die sending) een plicht van de Kerk zelve is, maar weet thans niet hoe daarmede een aanvang te maken» [2]).

---

[1]) *Almanak van de Geref. Kerken*, 1911, p. 124.

[2]) J. S. L. Venter en L. J. du Plessis, *De Geschiedenis der Geref. Kerk in de Zuid-Afrikaansche Republiek sedert 1858*, Kaapstad 1878, p. 61, 62.

Vereers werd die sending aan die ernstige belangstelling van die kerke aanbeveel. Dit was dus nie uit belangeloosheid nie, dat die Geref. Kerke in die eerste jare van hul bestaan so weinig aan die sending gedoen het. Die sendingsvraagstuk, alsmede die verhouding van die Kerk teenoor die Naturelle-vraagstuk, het steeds weer tersprake gekom op die volgende Sinodes. So het die Sinode van 1869 verklaar «dat zij met verlangen tegemoet ziet de vervulling van Gen. 22 : 18, Ps. 87 en Ps. 67, en hoopt evenals de geloovigen des Ouden Testaments in den laatstgenoemden Psalm met vertrouwen daarom te blijven bidden, en daartoe naar vermogen te *arbeiden*, volgens het bevel des Heeren, Matt. 28 : 19 en Mark. 16 : 15» [1]). Verder het die Sinode besluit dat die sending «ernstig op de Alg. Vergaderingen besproken worde, opdat er op de e.k. Synode verslag worde gedaan wat in die zaak verricht kan worden».

Dit het aanleiding gegee selfs tot «ernstige beroeringen» in die kerke [2]). Dis egter te begryp, veral as ons let op die moeilikhede wat die Voortrekkers in die Kaap-Kolonie met die sendelinge gehad het, veral die Londense. En die Geref. Kerke het vernaamlik bestaan uit Voortrekkers en Voortrekker-kinders, sodat die beskuldigings van die sendelinge nog fris in hul geheue gestaan het. Hierby kom nog dat daar in 1865 'n groot Basoetoe-oorlog gewees het, waarin die Franse sendelinge met woord en geskrif die Basoetoes bygestaan het. Dit het veral in die O.V.S. vyandskap teen die sending verwek [3]).

---

[1]) *Acta*, p. 24.

[2]) Prof. J. Lion Cachet in *Gedenkboek van het 50-jarige bestaan der Geref. Kerk van Zuid-Afrika, 1859—1909*, Potchefstroom 1909, p. 68.

[3]) a. w. p. 78.

Op hierdie Sinode (1869) en op die volgende (1873) het reeds die vraagstuk van «gelijkstelling» van blank en swart op kerklik gebied ter sprake gekom. Dog hieroor later. Die rede waarom die Geref. Kerke nie die sending kon ter hand neem nie, vind ons in die besluite van die Sinode van 1873. Daar word verklaar dat die Kerke nog nie 'n eie sendingsarbeid kan aanvang nie, omdat hulle nog te swak is, «daarom wekt zij (die Sinode) de leeraars der Kerk in het bijzonder, en de opzieners en leden der gemeente in het algemeen op, om vrijwillig, in liefde voor de zaak te doen wat hunne hand vindt om te doen» [1]). Elke kerkraad sal dus vereers alleen in eie omgewing die sending behartig.

Die Sinode van 1879 het 'n stap verder gegaan en het 'n kommissie benoem om vrywillige kollektes en bydrae te ontvang en 'n plan te beraam op watter wyse die gelde die nuttigste kan gebruik word tot die uitbreiding van Gods Koninkryk. Hierdie plan moes dan voor die volgende Sinode gelê word [2]). Die Kommissie het op die volgende Sinode (1882) hul rapport uitgebreng, maar hulle kon nog niks aanvang, omdat die kas te swak was. Selfs in 1888 kon die Sinode nog niks doen toe die Franse sending in Basoetoeland om hulp versoek het. Die gemeentes kon hul eie sake beswaarlik reg hou en bowedien moes hulle die buitelandse gemeente te St. Januario, Humpata, steun met vrywillige bydrae. Daar was nog 'n stryd in eie boesem dus om te bestaan.

Die Sinode van 1894 het egter weer die sendingssaak aangepak en het weer 'n Kommissie van drie lede benoem, drie deputate also aan wie opgedra werd om aan die eers-

---

[1]) *Acta*, Art. 146.
[2]) *Acta*, Art. 63.

volgende Sinode 'n rapport voor te lê [1]. Die Kommissie het in hul rapport op die Sinode van 1897 gewys op die geleentheid vir sendingswerk te Humpata, waar nie alleen 'n aantal kleurlinge was nie, «mak volk» genoem, wat reeds onder die opsig van die leraar en kerkraad aldaar bearbei werd, maar ook vele andere nasies wat nog nie bearbei werd nie. Met blydskap kon die Kommissie ook melding maak van 'n aantal «gekleurde lidmaten» te Venterstad, wat vroeër tot die Wesleyaanse en Franse sendingsgemeentes behoor het, maar op hul versoek deur die kerkraad te Venterstad bearbei werd as 'n sendingsgemeente. Op hierdie Sinode het ook 'n brief van Pres S. J. P. Kruger ingekom, waarin hy die Geref. Kerke opwek tot sending [2]. As ouderling en as medestigter van die Geref. Kerke in Suid-Afrika was Pres. Kruger steeds 'n warme voorstander van die sending. «Het was hem altijd 'n diepe smart dat

---

[1] *Acta*, Art. 164.

[2] Omdat die brief so getrou weergee die houding van die President teenoor die sending gee ons dit hier weer:

Pretoria, 24 Febr. 1897.

Eerwaarde Broeders in den Heere,

Daar het van af de stichting der Gereformeerde Kerk mijne begeerte geweest is dat de Geref. Kerk overeenkomstig hare roeping mocht arbeiden tot de uitbreiding van Gods Koningrijk, en de Kerk vroeger nog zwak was om alle zaken te kunnen behartigen, maar nu mijns inziens met de uitbreiding onzer kerk die roeping hare dure plicht vindt, vertrouw ik dat deze Synode tot eene bepaalde werkzaamheid in dezen zal kunnen overgaan. En alzoo gevoel ik mij opgewekt UEw. voor dat doel eene bijdrage te zenden en zend u met dezen £ 50. Moge de Heere UEw. schenken de leidingen des H. Geestes in al uwe werkzaamheden en ook in het bijzonder om tot zegen voor de Kerk te besluiten over den arbeid voor de uitbreiding van Gods Koningrijk.

Met heilbede Uw broeder in Christus,
S. J. P. KRUGER.

de Geref. Kerk, die toen nog jong in Zuid-Afrika was, en dus nog niet bij machte om zendelingen uit te sturen, de zending niet kon bevorderen» [1]). Sy plaas Saulspoort het hy dan ook altyd ten dienste van Duitse sendelinge beschikbaar gestel.

Veel van die begeertes van die oue President kon hy nie vervul sien nie, daar die oorlog van 1899 die hele sendingswerk verstoor het, want veral op die gebied van die Geref. Kerke het die oorlog sy verwoestende werk verrig. Eers in 1904 kon die Sinode weer vergader, en nieteenstaande al die ellende deur die oorlog veroorsaak, is die sendingsvuur eerder aangewakker geword dan geblus. Die Kommissie vir die sending het hul verslag ingedien [2]). Hierdie verslag is nogal belangrik omdat dit korteliks die beginsels weergee, waarop die Geref. Kerke die sending wil drywe. Volgens Kalvinistiese beginsel werd ook die doel van die sending gesoek in die «verheerlijking Gods». Die Kerk alleen het mag en gesag om sendelinge uit te stuur [3]). Ook die status van 'n sendeling werd suiwer bepaal as die van «een wettig dienaar des Woords» [4]), maar as behulpsels kon ook gebruik word oefenaars en onderwysers, wat eers deur die plaaslike kerk in oorleg met die Alg. Verg. moes goedgekeur word [5]). 'n Kommissie van drie lede werd weer vir drie jaar benoem, nie «om de zending in haren naam te behartigen» nie, maar slegs «om de gelden dezer zaak te administreren» [6]). Hierdie Kommissie of deputate mag alleen geraadpleeg word

[1]) Getuienis van sy dogter in *Die Kerkblad* van 15 Jan. '22.

[2]) *Acta*, p. 50 v.v.

[3]) a. w. Art. 166.

[4]) Art. 167.

[5]) Art. 174.

[6]) Art. 175.

waar daar 'n werksaamheid begin word waarby die hulp van al die kerke verwag word. Elke plaaslike kerk bly dus vry om self aktief in die sending op te tree, alleen moet sy die advies inwin van die Alg. Vergadering [1]).

Veel meer kon hierdie Sinode ook nie uitrig nie. Die behoeftes, waarin die gemeentes vanweë die oorlog verkeer het, het nie toegelaat nie om 'n nuwe arbeid op tou te set. Alleen kon die arbeid te Venterstad en te Humpata voortgeset, en naar die finansiële kragte van die sendingskas versterk word [2]).

Die sending te Humpata werd behartig deur Ds. Biewenga tot 1906 toe hy naar Qué in Angola vertrek het. Omdat die sending by die Geref. Kerke taak van die plaaslike kerk is [3]), het telkens 'n kerkraad die inisiatief geneem. So sien ons die gemeente van Pretoria haar beywer vir die sending. Die kerkraad het 'n kommissie uit hul midde benoem om naar een of ander sendingsveld uit te sien. Br. P. Bos werd benoem om op enige plase in die distrik van Pretoria te arbei. In 1910 het die gemeente van Pretoria vir Br. Bos as missionêre leraar beroep en in die amp gestel. Hy werd toe naar die Soutpansberge uitgestuur om aldaar te arbei veral onder die Matabele en Bawenda kaffers. Sy arbeidsveld is uitgestrek van Pietersburg tot Soutpansberg, 'n afstand van 75 myl [4]). By Molietsieskop is in 1914 'n gemeente van 25 lidmate gestig. Die sendingsarbeid van die Geref. Kerke lê dus verspreid uit mekaar, die nodige een-

---

[1]) Arts. 176, 168.

[2]) Art. 184.

[3]) Sie *Acta*, Sin. 1910, p. 114.

[4]) *Almanak*, 1914, p. 90.

By die ter perse gaan hiervan bereik ons die treurige berig dat Ds. Bos oorlede is.

heid ontbreek nog, dis ook nog te gedesentraliseerd. Dit kom groteliks daardeur dat daar nog geen sendingsorde opgestel was om beter die sending te reël. Dit werd dan ook gevoel, daarom is op die Sinode van 1910 besluit 'n kommissie te benoem om vir die volgende Sinode 'n konsep-sendingsorde te ontwerp. Op die Sinode van 1913 is toe die sendingsorde vasgestel. Die sendingsorde bepaal die posiesie van 'n sendeling as die van Bedienaar des Woords, laat hom beroep en uitgestuur word deur die sendende kerk, al of nie in meewerking met ander kerke, en begrens die werk van die plaaslike gemeentes teenoor die van die meerdere vergaderings. Maar tog gee die sendingsorde o. i. nog geen teenwig teen 'n al te grote desentralisasie, ons vind hier 'n nog te eensydig-plaaslike outonome sending, waarby die gemeenskaplike karakter van die verskillende missies te weinig tot sy reg kom. Dis miskien een van die oorsake waarom die sending in die Geref. Kerke die laaste jare so weinig vooruitgegaan het. Selfs die Kommissie vir die sending het later heeltemal verval, sodat daar selfs geen deputate is om die alg. belange van die gesamelike kerke op die sendingsveld te behartig, of verslag op die Sinodes uit te breng. Die Sinode van 1920 het dit gevoel, daarom werd bepaal: «Voortaan word vanweë die Algemene Vergadering verslag gedaan in sake die sending» [1]). Dus moet elke Alg. Verg. verslag op die Sinode doen. Ook is daar te weinig of geen kontak tussen die sendende kerk en die meewerkende kerke. As 'n gemeente wil oorgaan tot die beroeping van 'n missionêre leraar, en sy is finansieel daartoe nie sterk genoeg nie, hoe moet sy dan tewerk gaan om die medewerking van die genabuurde kerke of die kerke van

---

1) *Acta*, Art. 138.

die provinsie te kry? Art. 9 bepaal wel dat elke gemeente vry is om 'n ooreenkoms op te trek met ander gemeentes onder goedkeuring van 'n meerdere vergadering, maar hoe dit moet geskied word nie aangegee nie; dit word aan die vryheid van die kerke oorgelaat. Die lastigheid hier is dat daar geen Sinodale Deputate vir die sending is, tot wie 'n gemeente haar kan wend as sy van plan is 'n leraar uit te stuur. Sy kan haar nou wel tot die Alg. Verg. wend, maar die vergader maar eenmaal per jaar, en die Alg. Verg. kan wel die meewerking van saamwerkende kerke reël, maar geen terrein van arbeid bepaal [1]). Op hierdie wyse kom daar dus geen uniformiteit in ons sendingswerk.

Dit sal nodig wees dat die Alg. Vergaderings hier die inisiatief moet neem om gemeentes te versoek as sendende kerke op te tree en dan die samewerking van ander kerke met die sendende kerk reël. Dog om hier met vrug te kan optree, en as die Geref. Kerke behoorlik die sending wil aanpak, sal dit nodig wees dat eers van Sinodale kant drie deputate vir die sending aangestel word, één uit elke provinsie. Die Sinode bepaal dan die sendingsterrein en gee 'n mandaat aan hierdie deputate om aan sendende kerke 'n arbeidsveld op die aangewese terrein aan te wys. Hierdie deputate gee dan advies in alle gevalle van uitsending en selfs van samewerking aan kerke tot uitsending. Dog as die sendende kerke op inisiatief van die respektiewe Alg. Vergaderings met vrug 'n sending wil aanvaar, dan is dit nodig dat die samewerking met meewerkende kerke gereël word. In Suid-Afrika is dit miskien die mees praktiese dat

[1]) Die *Sendingsorde* van die Geref. Kerke in Nederland laat die Sinodale Sendingsdeputate dan ook as adviseurs optree in gevalle van uitsending, akkoord van samewerking ens. Art. 18.

elke Alg. Vergadering in elke provinsie deputate vir die meewerkende kerke onder hul ressort benoem. Hierdie deputate is dan die tussenskakel tussen die sendende en meewerkende kerke, hulle beheer die prowinsiale sendingskas, en tree saam met die kerkraad van die Sendende Kerk met die Sinodale Deputate in oorleg as 'n gemeente 'n missionêre Dienaar wil uitstuur. Al die gemeentes wat nie self uitstuur nie stort dan hul bydrae vir die sending in die prowinsiale kas, en 'n seker persentasie in die Alg. of Sinodale kas. Hierdie prowinsiale kas bekostig nie self die sendelinge nie, dis immers slegs 'n kas van meewerkende gemeentes. Elke sendende kerk sorg self vir haar eie missionêre Dienaar, betaal self sy salaris uit, en wat sy tekort skiet ontvang sy as steun uit die prowinsiale kas van die meewerkende gemeentes. Also bly die outonomie van die plaaslike sendende kerk gehandhaaf, en bly die sending *haar taak.* Maar omdat die meewerkende kerke nie slegs daar is om met geld te steun nie, moet hulle op hoogte gehou word met die sending van die sendende kerke. In alle gewigtige aangeleenthede betreffende die sending moet die sendende kerke die advies van deputate inwin. Waar dit belangrike sake geld kan die deputate van die meewerkende kerke self die kerkraadsvergadering van die sendende kerk met adviserende stem bywoon [1]). Die sendende kerke hou die deputate op hoogte met hul sending, hul korrespondensie ens. Aan die end van elke jaar trek elke sendende kerk saam met die deputate 'n rapport op vir die respektiewe Alg. Vergaderings. Die Sinodale Deputate kan, indien nodig, sitting kry op die Alg. Vergaderings, met adviserende stem. Op

---

[1]) Reiskoste ens. word vergoed uit die prowinsiale kas.

die Sinodes lewer die Sinodale Deputate weer hul rapport van die sending.

Maar om also die sending aan te pak, sal dit nodig wees vir die Geref. Kerke om één vaste sendingsveld uit te kies, waar hulle al hul kragte kan konsentreer [1]), en waarheen ten minste twee arbeiders tegelyk moet uitgestuur word. Omdat dan so'n sendingsveld bearbei moet word, sal daar 'n skool moet opgerig word tot opleiding van medearbeiders of helpers, en selfs mediese dienste sal moet bewys word. Die Sinodale Deputate sal dus oor 'n Alg. Sendingskas moet beskik, 'n kas waarin alle kerke 'n seker persentasie van hul bydrae vir die sending sal moet stort. Die skool en mediese hulpdienste kan o. i. beter deur die gesamelike kerke bekostig word, en kan daarom bekostig word uit die Alg. Sendingskas [2]).

Eindelik kan Art. 15 van ons Sendingsorde dan verval, die Sinodale Deputate kan self in oorleg met die missionêre Dienare op die sendingsveld toesig hou op die gebruik van Bybelvertalinge, leerboeke vir kategetiese onderrig ens.

## § 2. *Kerk en Sending volgens Geref. Kerkreg.*

In aansluiting aan die voorafgaande moet hier nog nader ingegaan word op die *wyse* waarop die sending volgens Geref. Kerkreg moet ingerig word. Dog om hier die beginsels te verstaan sal dit goed wees eers korteliks daarop te wys hoe die sending in Nederland gedrywe werd voor die «nuwe koers» aanvaar werd.

---

[1]) Dit beteken natuurlik nie prysgewing van wat reeds verkry is nie.

[2]) Sie ook *Sendingsorde* van die Chr. Geref. Kerke in N.-Amerika, Art. 6.

Die teenwoordige sendingsaktiwiteit van die Geref. Kerke in Nederland het ontwikkel uit die sendingsaksie van die Chr. Geref. Kerke en van die Nederl. Geref. Sendingsvereniging.

Die *Nederlandsche Zendeling-Genootschap* het nie trou aan sy leuse gebly nie nl. «vrede door het bloed des Kruises». Niemand was aan die Belydenis gebonde, elkeen kon sy eie dwaalleer versprei [1]. Dit het dan ook omstreeks 1858 tot 'n skeuring gelei in die genootskap. Op suiwer gelowige standpunt werd toe opgerig: die *Nederl. Sendingsvereniging*, die *Utrechtse Sendingsvereniging* en in 1859 onder leiding van Dr. C. Schwartz die *Nederl. Geref. Sendingsvereniging* op gereformeerde grondslag. Die stigting van laasgenoemde vereniging was 'n protes teen die versuim van die Kerke in sake die sending. Daarom werd dit gestig met die doel, nie om enige reg aan die Kerke te ontneem nie, maar alleen «om naar het ambt der geloovigen in de zending te doen, wat de kerken alszoodanig nalieten», en slegs totdat die Kerke weer hul roeping sal vervul [2]. Die Vereniging het dus uitgesien naar die tyd, wanneer die Kerke hul taak sal oorneem, want hulle het moeilikheid gehad veral met die in-diens-stelling van hul sendelinge [3].

Naas hierdie Vereniging het die *Chr. Geref. Kerk* haar sendingsarbeid verrig. Dit was 'n kerklike sending van die aanvang af, maar prinsipieel was dit nog nie suiwer gereël

[1]) Groen van Prinsterer, *Het Nederlandsche Zendelinggenootschap*, Utrecht 1858, p. 72, 96.

[2]) F. Lion Cachet, *Een Jaar op Reis in dienst der Zending*, Amsterdam 1896, p. 56.

Ook *Nederlandsche Zendingstijdschrift*, VIII, 297.

[3]) *Acta van het Zendingscongres*, Amsterdam 1890, p. 59.

nie. Reeds in 1851 is hul eerste sendeling uitgestuur, maar deur die Prowinsiale Sinode. In 1854 het die Sinode besluit om «de behartiging van de zendingszaak aan de docenten en kuratoren op te dragen, om de aanwezige gelden tot dien einde bekwamelijk te besteden» ens. [1]). Op die volgende Sinode (1860) werd toe 'n *kommissie* benoem, bestaande uit kuratore en leraars van die Teol. Skool. Eers in 1872 egter het die Sinode besluit om die sending nader te reël. Daar werd toe besluit dat elke Prowinsiale Sinode één lid sou aanwys vir 'n te vorme «Algemeene Zendingscommissie der Christelijke Gereformeerde Kerk» [2]). Die Sinode van 1877 het vir Ds. J. H. Donner benoem tot *sendingsdirektor*. Hy het ook sitting in die Alg. Sendingskommissie gekry. Hierdie Alg. Sendingskommissie het die sending van die Chr. Geref. Kerk bestuur tot 1892. Dit spreek vanself dat, waar die Chr. Geref. Kerk nog nie suiwer geref. op kerkregtelik gebied ingerig was nie, dat, waar sy selfs nog 'n Sinodale Kommissie gehad het, haar sending dan ook enigsins die stempel van sentralisasie moet gedra het. Eers in 1892 na die vereniging van die Nederd. Geref. met die Chr. Geref. Kerke het hier verandering gekom. Die Geref. Kerke in die Doleansie het dadelik deur hul deputate in betrekking getree met die Nederl. Geref. Sendingsvereniging. Op die Sendingskongres te Amsterdam (1890) werd dan ook voorgestel om die arbeid van die Vereniging oor te neem, dog eers in 1894 werd dit gedaan deur die «Deputaten voor de Zending van de Geref. Kerken in Nederland onder Heidenen en Mohammedanen» [3]). Na die vereniging met die Chr.

---

[1]) *Acta*, p. 72.

[2]) *Acta*, p. 34—37.

[3]) *De Heidenbode*, 1894, p. 694.

Geref. Kerk het die Alg. Sendingskommissie van die Chr. Geref. Kerk en die Deputate van die Nederd. Geref. Kerke saam opgetree as *Deputate vir die Sending van die Geref. Kerke.* Toe het die vraag opgekom naar die beginsels waarnaar die sending in sy nuwe koers hom moet rig. Op die Sinode van 1893 het die Deputate hul gevoele meegedeel hoe die sending moes gereël word. Hulle het toe 'n konsep aangebied van de «Inrichting van den Zendingsarbeid». Drie deputate het 'n minderheidskonsep aangebied. Ds. Feringa het in sy ontwerp gepleit vir *sentralisasie* in die sending [1]).

Ook die Rapport van die Deputate tot die Sending op hierdie Sinode is van dieselfde standpunt: «De zending gaat uit van de gezamenlijke Gereformeerde Kerken». Die Deputate verkies self sendelinge volgens die Rapport, hulle stuur uit en plaas die sendelinge, reël die sendingsarbeid, voer korrespondensie met die arbeiders op die sendingsveld en het die finansiële beheer van alle sendingsgeld. Also word alle arbeid uit die hande van die plaaslike kerke geruk. Hierby voeg die Deputate dan nog: «Op deze wijze, in hoofdzaak gevolgd door de vroegere Zendingscommissie der Chr. Geref. Kerk, alsook door de Presbyteriaansche Kerken in het Buitenland, is er eenheid te brengen in den arbeid» ens. Die rapporteurs was Ds. J. H. Donner en Ds. F. Lion Cachet [2]).

Die Sinode het daarom goed gedoen deur geen definitiewe

---

[1]) *Acta*, Sin. 1893, p. 108, 109.

Vgl. ook die brosjure van Ds. Feringa, *De plaats der Zending onder Heidenen en Mohammedanen*, p. 66: «De zending moet uitgaan van de gezamenlijke kerken van gelijke Belijdenis en Kerkregeering in één land, in hare generale Synoden vereenigd, die door *personen* als Deputaten hare besluiten doen uitvoeren».

[2]) *Acta*, 1893, p. 106, 107.

besluit te neem, maar die Deputate op te dra om die volgende Sinode (1896) van advies te dien. Maar by so weinige eenstemmigheid kon dit moeilik anders dan dat die rapport van hierdie Deputate op die Sinode van Middelburg, 1896, waarvan Ds. Feringa die outeur was, ook die sentralisasie voorgestaan het, terwyl die minderheid 'n nota vir *desentralisasie* ingedien het. Die voorstanders van sentralisasie wil dat die sending uitgaan van al die Geref. Kerke in Nederland *gesamelik*, terwyl die voorstanders van die desentralisasie die pleit voer vir 'n sending wat van elke *plaaslike kerk afsonderlik* moet uitgaan.

As argumente vir sentralisasie werd in die rapport aangevoer, dat die sendeling geen plaaslike maar 'n «algemeen ambt» bekleed, dat die sending «tot de Kerken in 't gemeen behoort», dat afsonderlike arbeid hier verlies van arbeidskrag is, ens. Die Kerke verrig dan hul sendingsarbeid deur middel van vyf deputate, deur die Generale Sinode benoem. «Door deze Deputaten verrichten de Kerken geheel de leiding van den Zendingsarbeid», o. a. verkiesing, korrespondensie, finansiële beheer, ens. [1]).

Op magistrale wyse het Dr. Kuyper toe hierdie sentralisasie onder hande geneem: «Centralisatie toch beteekent volstrekt niet, gelijk de meerderheid beweert, eene samenwerking van alle Kerken, noch ook, gelijk de minderheid staande houdt «dat aller arbeid in één middenpunt samenloopt», maar heel anders, dat alle macht, actie en arbeid van het middenpunt naar de deelen uitgaat; terwijl decentralisatie het stelsel is waarbij de macht en de actie zelfstandig optreedt in de afzonderlijke levenskringen» [2]).

---

[1]) *Sendingsrapport*, 1896, p. 54 v.v.

[2]) *Acta*, 1896, p. 28.

Die mag en aksie word by sentralisasie tog nie, soos beweer word, deur die gesamelike Kerke uitgeoefen nie, maar «door de gezamenlijke kerken overgedragen op een kollege van vijf experts voor de zending» [1]). Dis dus nie volgens die Geref. beginsels van kerkregering nie, want deputate is nooit gevolmagtig om die werk van die plaaslike kerke te doen, maar alleen lashebbende [2]). Hier daarenteen word die deputate 'n afsonderlike kollege aan wie die mag van die kerk oorgedra word. En ook die bewering dat die amp van sendeling 'n algemene amp is, gaat nie op nie, want die Geref. Kerke ken geen algemene ampte.

Dr. Kuyper het verder voorgestel dat die Sinode eers 'n uitspraak moet doen oor die beginsels, alvorens tot die ontwerpe van 'n reëling vir die sending oor te gaan. Hierop werd toe Deputate benoem, w. o. die proff. Kuyper, Bavinck en Rutgers, om die beginsels nader uit te werk. Nog tydens die Sinode was die Deputate hiermee gereed. In hul beginsels en grondtrekke vir die sending het hulle in hoofsaak vir Voetius gevolg in sy *De Plantatione Ecclesiarum* [3]).

Van hierdie sendingsteorie kan ons hier net 'n korte weergawe gee.

1. *Doel* van die sending: die verheerliking van God.

2. *Subjek* van die sending nl. die Kerk, nie as gesamelike begrip nie, maar as plaaslike Kerk, hoewel ook die kerkverband tot sy reg moet kom. Alleen die plaaslike Kerk besit die *outoriteit en mag om te send*, sy alleen kan die Sakramente bedien. «En overmits nu de autoriteit tot zenden niet is af te scheiden van de autoriteit tot de dienst

---

[1]) t. a. p.

[2]) Sie terug hfst. III, § 3.

[3]) Sie Vertaling van Ds. D. Pol, p. 76.

des Woords, des Doops en des Avondmaals, kan, ook wat de zending aangaat, dit alles, wat het wezen der zaak betreft, niet van de plaatselijke kerk afgescheiden» [1]), ens.

3. *Wie te send?* Slegs persone wat langs wettige weg tot die bediening van Woord en Sakramente beroep is. Dus slegs missionêre Dienare, deur die plaaslike Kerk beroep en uitgestuur.

4. *Objek* van die sending. Alle kreatuur, die gehele ongekerstende wereld. Geen atomistiese sending egter, maar «een zending, die zich *op het volk* richt, het volksbewustzijn omzet, de gezindheden verandert en vrucht voor de toekomst draagt» [2]).

5. *Metode.* Geen geweld, maar deur *oortuiging* tot die geloof breng. Gelet moet daarom op Gods voorbereidende genade, daarom moet die kerke ook voorbereidende en helpende middels gebruik, nl. skool en mediese diens. Die valse religies moet in hul beginsels aangetas word. Die sending moet lei tot die stigting van selfstandige inlandse kerke. Dit moet hom ook van «helpende personen» bedien.

6. *Verband* van die sending. Met die owerheid. Die kerke moet die owerheid op hul terrein eer, want dis 'n «dienaresse van dienzelfden God, in wiens naam de zending optreedt». Ook hier geen skeiding tussen religie en staatsbeleid. Dan moet daar ook verband wees met die sendingsarbeid van ander Kerke. Hier moet die eenheid van die liggaam van Christus gehandhaaf word.

Unaniem het die Sinode instemming met die grondlyne van hierdie rapport betuig.

Voorts werd Deputate benoem met die mandaat om by

---

[1]) *Acta*, 1896, p. 68.

[2]) a. w., p. 71.

die eersvolgende Sinode 'n konsep-reëling vir die sending in te dien. Die Sinode van 1899 het egter die konsep nie aangeneem nie, maar het alleen besluit enige hoofbepalinge vas te stel, waarnaar vereers kan gehandel word.

Tien Deputate werd weer benoem om vir die volgende Sinode 'n konsep-sendingsorde op te stel. Hierdie konsep werd op die Sinode van Arnhem 1902 unaniem aangeneem. Aan die hand van hierdie sendingsorde wil ons hier nader die beginsels uiteenset omdat dit die beginsels aangee waarnaar die sending naar Geref. Kerkreg moet gedrywe word. Veral uit drieërlei gesigspunt wil ons die sending hier beskou, of liewers uit die gesigspunt van drieërlei verhoudinge [1]) in die sending: *a*) Die verhouding tussen sendende en saamwerkende Kerke, *b*) die verhouding tussen die sendende en die sendingskerk, en *c*) die verhouding van die sendende Kerk met haar missionêre Dienaar op die sendingsveld tot die geinstitueerde inlandse gemeentes met hul predikante.

Die eerste en twede verhouding is eng verbonde aanmekaar en kan dus saam behandel word. So neem Art. 13 [2]) van die Sendingsorde dit ook: «De zendingsarbeid geschiedt door de plaatselijke kerk al of niet in samenwerking met andere kerken». Hier word die beginsels van 1896 reeds toegepas. Dus desentralisasie. Hier vind ons terug een van die grondsuile van ons Geref. Kerkreg. [3]). Dis die kenmerkende van ons sendingsmetode en geen «uitvinding van lateren tijd» [4]). Dis die logiese en suiwere toepassing van

---

[1]) Vgl. die brosjure van Ds. D. Bakker, *Verhoudingen in de Zendingsarbeid*, Amsterdam W. Kirchner, 1906.

[2]) Sie ons *Sendingsorde* in Suid-Afrika, Arts. 8, 9.

[3]) Sie *Inleiding* en hfst. III, § 3.

[4]) So Ds. K. v. Dijk in *Geref. Theol. Tijdschrift*, 12$^{de}$ Jaargang, p. 403.

die beginsels van ons Geref. Kerkreg op die gebied van die sending. Hier is geen kollege van Deputate waarvan die sendingsarbeid moet uitgaan. So'n kollege of kommissie druis teen ons kerkreg in [1]). Maar hier doen die kerke alles wat hulle as taak opgelê is, omdat Christus alleen aan hulle plaaslik die mag en ampte toevertrou het. Die sendende Kerk beroep dus self (Art. 3), bevestig (Art. 6) stuur uit (Art. 8) en sorg vir die onderwys (Art. 10) [2]). Selfs die reëling en versorging van die mediese diens [3]) het sy in hande (Art. 12). Tereg kan Ds. Bakker dan ook getuie: «De kracht voor een goede Zendingsactie zit m. i. in de *plaatselijke Kerk*. Zij is voor het geheele Gereformeerde Kerkelijke leven begin en uitgangspunt» [4]). Ook Dr. P. A. E. Sillevis Smitt getuie: «Ik meende, dat het beginsel, dat de plaatselijke Kerk zendende Kerk is, en dat deze haar taak ook uitvoert in saâmwerking met andere Kerken, de *levende belangstelling* in dit heerlijk werk onder ons ongemeen heeft wakker gemaakt» [5]). Die Kerke het nou self die verantwoordelikheid van die sending op hulle geneem, daarom lewe hulle saam in die sending, stel daar belang in, omdat dit hul werk is.

---

[1]) Sie Ds. L. Adriaanse, *De Nieuwe Koers in onze Zending*, Amsterdam 1903, p. 39.

[2]) Dat dit die suiwer Skriftuurlike standpunt is, kan ons slegs verwys naar ons *Inleiding*, sie p. 12—15.

[3]) Dit werd egter almeer gevoel dat daar besware in die weg staan om die mediese diens deur die Kerke te behartig, daarom word die pleit gevoer om dit aan 'n Vereniging oor te maak. Sie *Het Zendingsblad*, Jan. 1923, en Julie 1923.

[4]) *De Macedoniër*, 1921, p. 131.

Sie ook *Verhoudingen in den Zendingsarbeid*, p. 37.

[5]) *Geref. Theol. Tijdschrift*, 13de Jaargang. p. 71.

Kursivering van ons.

Die kerklike sending het dan ook «een nieuwe aera van krachtig opbloeiend zendingsleven geopend» [1]).

Dog 'n plaaslike gemeente is meesal nie finansieel sterk genoeg om selfstandig sending te kan drywe nie. Daarom bepaal Art. 13 dat 'n gemeente dan moet samewerking soek by ander gemeentes, wat self nie 'n missionêre Dienaar onderhou nie. Art. 14 bepaal nader hoe die samewerking moet geskied. 'n Kerk mag geen samewerking soek sonder goedkeuring van die klassis, of as dit 'n samewerking is met al die kerke van 'n klassis, sonder goedkeuring van die Part. Sinode. Hoe hierdie samewerking verder moet gereël word, bepaal die Sendingsorde nie, maar laat dit aan die vryheid van die Kerke oor. Meesal word die medeseggenskap van die saamwerkende kerke by kontrak gereël. 'n Akkoord van samewerking word gemaak en meesal so, dat die sendende Kerk leidend optree en die saamwerkende Kerke reg van advies het. Die sendende Kerk — en dis van belang — dra dus nooit 'n deel van haar werksaamhede aan die meewerkende Kerke oor, maar behartig self haar sending, alleen gesteun daarin deur ander Kerke. Daarom bepaal Art. 8 dan ook: «De beroepende Kerk is gehouden te zorgen voor alle uitgaven, welke de door haar gekozen zendingspost met zich brengt». Sy moet dus self alle onkoste bestryk deur middel van haar kerkraad. Die meewerkende Kerke stort dan deur middel van hul Deputate hul bydrae in die kas van die sendende Kerk. So geskied dit dan ook in die Kerk van Amsterdam in samewerking met die Kerke van die Classes van N.-Holland [2]). In die

---

[1]) Ds. D. Pol, *Midden Java ten Zuiden*, Utrecht 1922, p. 216.

[2]) *Overeenkomst regelende de Samenwerking der Classen van Noord-Holland met de Kerk van Amsterdam*, 1919, Art. 5.

provinsies Groningen, Drente en Overysel is dit egter nog anders, hier dra die sendende Kerk nog teveel van haar werk aan die Deputate oor; Art. 16 van hul *Accoord van Samenwerking* bepaal immers dat die Deputate één gemeenskaplike kas hou. Alle Kerke, ook die sendende, stort hul bydrae daarin, en die Quaestor betaal uit.

Ook vir die reëling van samewerking is dit nodig om nie willekeurig te werk te gaan nie, anders haal die Kerke tog weer die sentralisasie hier in. Hierdie samewerking behoef nie gesoek te word in 'n aparte organisasie nie, maar in die gewone kerklike verband [1]). Die plaaslike Kerk met haar kerkraad moet samewerking soek met die Deputate van die helpende Kerke, wat dan as adviserende lede die kerkraadsvergadering bywoon. Die sendende Kerk mag ook hier nooit heersend optree nie, sy moet die saamwerkende Kerke altyd genoeg op hoogte hou; as sy meen dat sulke Kerke alleen daar is om vir haar geld te versamel, dan sal spoedig die belangstelling in die sending by sulke Kerke gedoof word. Ook die saamwerkende Kerke moet steeds daarvan oortuie wees dat die arbeid op hul terrein *hul* werk is [2]). Die Deputate is hier die tussenskakel tussen die sendende Kerk en die meewerkende Kerke, die band wat die meewerkende Kerke bind aan die sendende, en hulle also op hoogte hou met wat gaande is op gebied van die sending.

Nooit mag die meewerkende Kerke deur hul Deputate egter ook maar 'n gedeelte van die taak van die sendende Kerk oorneem. Dis dan ook nog die fout in die reëling van die provinsies Groningen, Drente en Overysel. «Elke

---

[1]) Stelling XX van Dr. Kuyper op die Sendingskongres, Amsterdam 1890.

[2]) Sie *De Reformatie*, 27 Mei 1921; *De Macedoniër*, 1921, p. 131.

Beroepende Kerk wijst één Deputaat aan, die met de anderen, *met gelijke rechten*, zitting neemt voor leiding en toezicht op de betrokken zendingspost» [1]). Die sendende Kerk tree hier dan ook heeltemal op die agtergrond, b.v.: «Aan de Deputaten is opgedragen: Het oefenen van leiding en toezicht op al den arbeid der verschillende Dienaren, die door één der Kerken zijn uitgezonden, zoolang zij in deze betrekking die Kerken blijven dienen" [2]). Selfs dra die sendende Kerk die korrespondensie met haar uitgesonde missionêre Dienaar oor aan die Deputate [3]). Hier doen die Deputate dus «wat des Kerkeraads is».

In Friesland is dit beter gereël. Die korrespondensie word daar gevoer «door den Raad der Zendende Kerk, onder medewerking van een daartoe gecommitteerde door en uit de Deputaten tot de Zending» [4]). Minstens tweemaal per jaar vergader die Deputate dan ook met die Raad van die sendende Kerk [5]). Die werk van beroeping, bevestiging en uitsending geskied deur die sendende Kerk in oorleg met die Deputate [6]).

Nou kom die vraag hoe die sendende Kerk toesig hou op die sendingsveld. Die antwoord vind ons in Art. 15 van die Sendingsorde: «De Dienaren des Woords, de onderwijzers en de artsen op het Zendingsveld houden Algemeene Vergaderingen, en elke categorie houdt afzonderlijke vergaderingen». Hierdie vergaderinge op die sendingsveld

---

[1]) *Accoord van Samenwerking*, Art. 7.
Kursivering van ons.
[2]) a. w. Art. 10.
[3]) a. w. Art. 11.
[4]) *Accoord van Samenwerking*, Art. 18.
[5]) a. w. Art. 7.
[6]) a. w. Art. 8.

adviseer in sake wat deur die gesamelike Kerke moet beslis word, en in sake wat die sendende Kerk moet reël; ook beslis hulle in ondergeskikte huishoudelike sake. Hier word dus gebreek met die stelsel van sentrale leiding by die moederkerke en die daaraan verbonde Direkteurskap. Ook wat die tug betref tree die sendende Kerk op en laat haar voorlig deur haar missionêre Dienaar.

Maar as dit nou op die sendingsveld tot *kerkstigting* kom, dan moet die sendende Kerk die verhouding van haar missionêre Dienaar tot die geinstitueerde Kerke reël. Sy durf hier nie heersend oor die pas geinstitueerde Kerke optree nie [1]). Immers sodra sulke Kerke self beroep, dan is hulle geen sendingskerke meer, en dan kan die missionêre Dienaar van die sendende Kerk ook geen leraar meer van hulle wees [2]). Die sendende Kerk mag haar geen outoriteit teenoor sulke Kerke aanmatig en tog is dit wenslik, veral onder die Kaffer-stamme in Suid-Afrika, dat sulke pas geinstitueerde Kerke vereers onder kontrole van die moederkerk nog sal bly. Hier is wys beleid nodig. Die missionêre Dienare sal die Kerkraads- en meerdere Vergaderinge van hierdie geinstitueerde Kerke as adviserende lede moet bywoon, om also nog stuur en leiding te gee. Dan sal hulle gereeld as visitators [3]) in die geinstit. gemeentes moet optree.

Dog om nou teen so'n sterke desentralisasie 'n teenwig te hê, gee die Sendingsorde aan die *Deputaten der Generale Synode voor de Zending* verskeie bevoegdhede tot reëling van *algemene sake*, wat nie deur die Sinode kan

---

[1]) Art. 84, D. K. O.

[2]) Sie oor hierdie vraagstuk, hfst. III, § 3.
Sie ook *Inleiding*, p. 17.

[3]) Art. 44, D. K. O.

afgedoen word nie. Aan hierdie twaalftal Deputate is opgedra:

1. Advies in sake keuse van 'n sendingspos. As 'n Kerk 'n sendingspos wil beset, gee sy daarvan kennis aan die Deputate (art. 2).

2. Goedkeuring van instruksie vir 'n uit te sende Dienaar of Arts (art. 12).

3. Oordeel in sake die geskiktheid van 'n beroepene, of sy salaris voldoende is ens. (art. 7, 8).

4. Oordeel in alle gevalle van uitsending en van akkoord van meewerkende Kerke en van geskille tussen sendende Kerke onderling (art. 18). Bowedien het hulle mandaat om die skool tot opleiding van inlandse helpers te bestuur (art 11), en het hulle die beheer van die Algemene Sendingskas. In hierdie Generale Kas stort alle Kerke wat nie self sending drywe nie of nie sendende Kerke steun nie, hul bydrae. Verder stort die ander Kerke minstens een-tiende deel van alles wat vir die sending inkom in hierdie kas (art. 25). Uit hierdie kas immers word alle sake bekostig wat die Kerke saam aangaan, soos o. a. onderhoud van opleidingsskool vir inlandse helpers.

Hierdie Generale Kas bekostig dus niks wat die sendende Kerk assodanig moet doen, b.v. uitbetaling van salarisse van missionêre Dienare ens. Daarom is dit in die Chr. Geref. Kerke in Noord-Amerika nog nie suiwer gereël met die Generale Kas nie. Een generale kas tog vir alle Kerke, en vir alle salarisse, ens., doen denk aan een groot kerkgenootskap waarvan die plaaslike Kerke slegs «Teilkirche» is.

§ 3. *Metode en Taak van die Kerklike Sending in Suid-Afrika.*

In § 1 het ons probeer aangee 'n skema tot reëling van die sendingsarbeid van die Geref. Kerke in Suid-Afrika en

